# Voorwoord

Afrikaners wat bekommerd was oor hul toekoms onder ’n ANC-regering is nog altyd geredelik as “regse ekstremiste” geëtiketteer. Dié groepering word heel dikwels as “oudmodies”, “verkramp” en “rassisties” beskryf omdat hulle nog altyd onwrikbaar by hul standpunt gebly het.

Die vraag kan gestel word of die geskiedenis nie bewys het dat hul voorbehoude en bekommernisse geregverdig was nie. Kon gebeure anders verloop het indien die Afrikaner Volksfront (AVF) die geleentheid gehad het om sy protesaksies op gedissiplineerde wyse uit te voer?

Talle onderhoude met die destydse leiers van die Boere Krisis Aksie (BKA) en die AVF wat aan die voorpunt van regse verset teen FW de Klerk se hervormingsplanne was, bevestig dat dit inderdaad hul oortuiging is. Die algemene mening is dat hulle die geleentheid ontneem is omdat die Nasionale Party (NP) die regse vleuel van die Afrikanervolk – in teenstelling met hulself – so negatief moontlik wou laat lyk.

Hoewel die Afrikaner Weerstandsbeweging (AWB) se rol in die hande van die NP tydens my navorsing en gesprekke met gesaghebbende persone stelselmatig

ontbloot is, bly daar steeds baie onbeantwoorde vrae en hardnekkige gerugte. Die destydse leiers is dit eens dat wyle Eugene Terre'Blanche en die AWB in der waarheid 'n bondgenoot van die NP was deurdat dié beweging telkens ordelike openbare verset deur die AVF en BKA gekortwiek het. Terwyl die lede van die AWB oortuig was dat hulle 'n bevrydingstryd gestry het, was hulle eintlik marionette in die hand van hul leier. Regse leiers meen dat die magshonger Terre'Blanche die beeld van wetsgehoorsame Afrikaanssprekendes in die buiteland onherstelbare skade berokken het.

Dit is ironies is dat die BKA en die AVF se stryd van destyds eerder teen die De Klerk-regering as teen die ANC gerig was. Mense soos Dries Bruwer, Constand Viljoen, Jan Breytenbach, Herman Vercueil en Tienie Groenewald het beklemtoon dat hulle die NP-regering gewantrou en Nelson Mandela as eerbaar beskou het. Hulle sou verkies het om onafhanklik van die Konvensie vir 'n Demokratiese Suid-Afrika (Kodesa) met die ANC te onderhandel. Hulle was besorg oor die regering van nasionale eenheid wat die NP in die vooruitsig gestel het. Na hul mening het die AVF in die pad gestaan van De Klerk se strewe na roem en internasionale erkenning en moes die Front ten alle koste verguis word.

De Klerk word daarvan beskuldig dat hy verraad teen sy eie mense gepleeg het. Plaasmoorde, regstellende aksie en die blatante rassisme waarmee die Afrikaner vandag in sy eie land te kampe het, wakker haatgevoelens jeens die

# INLEIDING

Om die geskiedenis van die Boere Krisis Aksie (BKA) te boekstaaf, moet daar teruggegaan word na die tydstip toe die regse politiek sy beslag gekry het. Dan moet die daaropvolgende ontwikkeling tot en met die uiteindelike totstandkoming van die Afrikaner Volksfront (AVF), die sambreelorganisasie vir regse groeperinge, onder leiding van genl. Constand Viljoen, in oënskou geneem word. Hoewel daar deurgaans na die militêre vleuel van die AVF as die BKA verwys word, het dié skerp kant van die regses se bevrydingstryd ook in die volksmond as die Volksleër bekend gestaan.

Die Anglo-Boereoorlog (ABO) van 1899 tot 1902 het die regsgesinde mitologie sterk gekleur. Die dapper manier waarop die klein getal Republikeinse boere teen die magtige Britse Ryk geveg het, die lyding van die krygers se gesinne in die konsentrasiekampe waar meer as 28 000 vroue en kinders gesterf het, die aggressiewe na-oorlogse gedwonge verengelsing van die land en die uiteindelike verarming en verlies aan vryheid het 'n onuitwisbare merk op die siel van die Afrikaner nagelaat.

Boonop was die Boere se guerrilla-oorlogvoering teen die vyand so suksesvol dat gewilde helde vandag nog deur

regse Afrikaners gehuldig word. Dink maar net aan Koos de la Rey en Christiaan de Wet.

Tydens die oorlog was daar diepliggende verdeeldheid in Afrikanergeledere tussen die bittereinders en die hensoppers oor of die oorlog moes aangaan en of daar vrede gemaak moes word. Volgens navorsing deur die Instituut vir Sekuriteitstudies (ISS) word dié emosioneel gelade kwessie vandag steeds deur regses gebruik om De Klerk – en selfs Viljoen – se "kapitulasie" aan die African National Congress (ANC) te beskryf.

Die ABO en die rampspoedige nagevolge van die nederlaag het die Afrikaner in die verowerde Boererepublieke gedemoraliseerd gelaat. Die Afrikaner sou in die Britse kultuur opgeslurp word sonder enige redelike kans om hom as 'n unieke en saamhorige nasie te vestig.

Teen hierdie agtergrond het Afrikanernasionalisme begin blom. Die onaanvaarbare gedagte daaraan om tweedeklasburgers in hul eie land te wees, het gelei tot etniese mobilisering – 'n proses wat uiteindelik aanleiding gegee het tot die verkiesingsege van die Nasionale Party (NP) in 1948. Midde-in dié mobilisasieproses het die Afrikaner Broederbond (AB) gestaan – 'n hoogs geheime organisasie met eksklusiewe lidmaatskap vir professionele, Protestantse Afrikanermans. Die AB het hom ten doel gestel om 'n afsonderlike Afrikaneridentiteit gegrond op taal, geloof en tradisies te vestig.

In 1914 het die NP onder leiding van genl. J.B.M.

Hertzog vasgeskop teen Suid-Afrika se betrokkenheid by die Eerste Wêreldoorlog. Toe Suid-Afrika wel betrokke raak, het daar ’n rebellie losgebars. Die rebelle, onder leiding van die ou generaals uit die ABO, soos Christiaan de Wet, Manie Maritz en Koos de la Rey, was gekant teen Suid-Afrika se deelname aan die kant van Brittanje. Dit het byna op ’n burgeroorlog uitgeloop. Die onderdrukking van die rebellie deur regeringstroepe het later tot die dood van De la Rey, “die Leeu van die Wes-Transvaal”, gelei en om nog verder sout in die wonde te vryf, is Jopie Fourie, ’n leëroffisier wat by die rebelle aangesluit het sonder om uit die weermag te bedank, weens hoogverraad tereggestel. ’n Martelaar soos Fourie het jare lank as bron van inspirasie vir regsgesindes gedien.

Genl. Jan Smuts se besluit in 1939 dat die Uniemagte aan die kant van Brittanje in die Tweede Wêreldoorlog sou gaan veg, het opnuut al die ou anti-Britse en anti-imperialistiese gevoelens onder Afrikanernasionaliste laat opvlam. Hulle het weer eens geweier om vir Brittanje te gaan veg. Die nasionaliste was uiteindelik self ook weer in twee kampe verdeel, met die NP aan die een kant, en aan die ander kant die paramilitêre organisasie, die Ossewa Brandwag (OB).

Die OB, met sy plaaslike dosis nasionaal-sosialisme (met ’n stewige Christelike inslag), se oogmerke was om Suid-Afrika se planne om by die oorlog aan te sluit deur middel van intimidasie, sabotasie en sluipmoorde te ontwrig en om Duitsland te steun in die hoop dat ’n Duitse

oorwinning gebruik kon word om die Afrikanerrepublieke te herstel. Gedurende 1940 en 1941 was daar net in die ou Witwatersrand-gebied (vandag Gauteng) altesaam 25 bomaanvalle, waarvan die meeste teikens koerantkantore, rolprentteaters, winkels en spoorlyne was.

Die OB het baie steun uit Afrikanergeledere gehad en in sy bloeityd was sy ledetal byna ’n halfmiljoen sterk. Toe dit lyk of Duitsland die oorlog gaan verloor, het die OB se steun begin taan en baie van die lede het hulle by die NP geskaar. Met die verkiesingsege van 1948 het die NP onder leierskap van dr. D.F. Malan seker gemaak dat Afrikanereenheid ’n prioriteit bly. Malan het daarop gefokus om die party en die Afrikaanse pers, Afrikanersakeondernemings en -organisasies soos die AB saam te snoer.

Om sy steun nog verder onder die Afrikaners te verstewig, het die NP maatreëls ingestel om Afrikanerbelange te bevorder, weer sy strewe na ’n republiek benadruk, en aktief daaraan gewerk om die Engelssprekende oorheersing op die gebiede van die ekonomie, politiek en staatsdiens te verminder. Daar is ook nuwe, strenger raswette ingestel.

Ongelukkigheid in regse geledere het reeds in die vroeë jare sestig onder die premierskap van dr. Hendrik Verwoerd begin vlam vat. ’n Groep mans onder leiding van Robert van Tonder – die man wat later bekend sou staan as die “taalbul” en ook stigterslid van die

Boerestaatparty (BSP) – was omgekrap oor die regering se wit immigrasiebeleid. Die beleid het in daardie stadium die immigrasie van Europeërs na die land aangemoedig om die wittes se getalle aan te vul. Dit was egter só dat die meeste immigrante uit Brittanje afkomstig was en nie uit die Afrikaner se voorvaderlike lande soos Nederland, Vlaandere en Duitsland nie. Volgens die Van Tonder-groep kon die Britte nie in die Afrikanerkultuur opgeneem word nie en sou hulle veroorsaak dat die Afrikaners die kleinste persentasie wittes in hul eie land uitmaak.

In 1969 is vier parlementslede uit die NP geskors oor hul teenstand teen die regeringsbesluit om die Nieu-Seelandse rugbyspan met Maori's as spanlede deur die land te laat toer. Die rebelle het hul eie politieke party, die Herstigte Nasionale Party (HNP), onder leierskap van dr. Albert Hertzog, gestig. Die stigting van die HNP was die gevolg van die bitter stryd wat daar in die NP tussen die sogenaamde "verligte" en "verkrampte" elemente in die Afrikanergemeenskap gewoed het.

Etlike maande voor die politieke skeuring het Hertzog 'n toespraak gehou oor die invloed van Calvinisme op die Afrikaner. Sy siening was dat die Calvinistiese waardestelsel die Afrikaner in staat sou stel om die aanslag teen wittes in Afrika die hoof te bied. Soos die geval met die Van Tonder-groep, was die HNP ook teen die immigrasie van Engelssprekendes en Katolieke gekant.

Die HNP se steun was altyd grootliks klasgebonde, gewortel in die Afrikanerwerkersklas en arm boere. Die

party se ekonomiese beleid het sosiale elemente bevat en was ten gunste van werkskepping en staatshulp aan Afrikaners om hul eie sakeondernemings te begin. In 1970 het die HNP baie swak by die stembus gevaar en drastiese stappe was nodig om die sterwende party se aansien te herstel. Die Afrikanerweerstandsbeweging (AWB) is in 1973 gestig as ’n buite-parlementêre drukgroep van die HNP.

Omstredenheid omhul vandag steeds die beweging se embleem – drie swart sewes in ’n wit sirkel teen ’n rooi agtergrond – omdat dit sterk aan Adolf Hitler se swastika herinner. Ter verdediging wys die beweging daarop dat die drie sewes diametraal teenoor die Antichris se drie sesse staan, terwyl die rooi agtergrond die bloed van Christus simboliseer. ’n Vrye, Christelike, republikeinse Afrikanerstaat op grond van die volk se onvervreembare reg op die Boererepublieke is waarvoor die beweging hom beywer. Hul uitgangspunt is dat die Afrikanervolk ’n werklikheid geword het deur die “Goddelike Voorsienigheid” en die opdrag gekry het om “in diens van Hom te lewe”.

Die beweging het nooit geskroom om hom tot geweld te wend nie. In die vroeë jare tagtig is etlike van sy lede skuldig bevind aan terreur weens die onwettige besit van plofstof en wapens asook die sameswering om Sun City, ’n veelrassige hotel in Pretoria en die Presidentsraad in Kaapstad op te blaas. Terre’Blanche is self ook skuldig bevind op aanklag van die onwettige besit van wapens en

ammunisie. Hierdie voorvalle was maar net die voorspel tot erger gebeure wat in die dae voor die verkiesing van 1994 sou volg.

In 1982 het die NP die tweede keer geskeur toe agttien parlementslede onder leiding van dr. Andries Treurnicht die Konserwatiewe Party (KP) gestig het. Die KP se aanvanklike grondwetlike beleid was een van afskeiding (partisie), wat grotendeels ’n terugkeer na Verwoerdiaanse apartheid beteken het. In die vroeë 1990’s het die KP se beleid egter onder druk van gematigdes en die veranderings in die destydse politieke omstandighede nader beweeg aan die konsep van selfbeskikking vir die Afrikaner in ’n kleiner, wit Afrikanertuisland.

Die KP het baie groter aanhang as die HNP onder middelklas-Afrikaners en staatsamptenare – insluitende ’n klein groepie Engelssprekende wittes – geniet. Die stigting van die KP was ’n waterskeiding in wit en, in die besonder, Afrikanerpolitiek. Ná 1982 het die wit regses ’n merkbare verkiesingsmag geword wat in baie gevalle ingemeng het met die regering se beleid om te hervorm en dan die land se apartheidsbeleid af te skaf.

Die regses het 212 000 stemme (sowat 16%) in die nasionale verkiesing van 1981 getrek. In 1983 is ’n referendum onder die wittes gehou oor die regering se voorgestelde planne om ’n nuwe grondwet op te stel wat voorsiening sou maak vir magsdeling met bruines en

Indiërs op sentrale regeringsvlak. Sowat 692 000 mense het teen die voorstel gestem, waarvan 'n geraamde 555 000 regses was en die res lede van die Progressiewe Federale Party (PFP), wat ook die regering se voorstelle teengestaan het.

In die verkiesing van 1987 – die eerste waaraan die KP deelgeneem het – het die wit regses 609 000 van die stemme verwerf en die KP het die amptelike opposisie in die parlement geword. Ontleders het in daardie tyd bevind dat die steun vir die regses oorwegend uit die landelike gebiede van Transvaal en die Vrystaat gekom het. Die grootste stedelike steun was in die ou Pretoria-Witwatersrand-Vaaldriehoek- (PWV-) gebied, waar die Afrikaanssprekende middelklas en laer vlakke van die wit staatsdiens regs gestem het.

Regse stemme het 679 000 in die algemene verkiesing van 1989 getel. Hoewel dit minder as 'n derde (31%) van die totale aantal stemme was, het dit tog sowat die helfte van die stemgeregtigde Afrikanerbevolking verteenwoordig. In die Transvaal en die Vrystaat het die regses se steun respektiewelik 40% en 46% beloop. Dit was 'n vroeë verkiesing net nadat De Klerk die leierskap by P.W. Botha oorgeneem het.

In dié tyd kon die AWB op sy beurt ook begin spog met merkwaardige groei. In die laat 1980's het die organisasie die NP se politieke vergaderings regoor Transvaal en die Vrystaat ontwrig. In 1988, toe die AWB op die kruin van sy sukses was, het dié organisasie tussen 5 000 en 9 000

ingeskrewe lede, 150 000 ondersteuners en sowat 500 000 passiewe simpatiseerders gehad.

Die kantoor van die minister van wet en orde het vroeg in 1992 ’n lys van “regse leërs” uitgereik wat as ’n bedreiging vir staatsveiligheid bestempel is. Die lys het name genoem soos Blanke Veiligheid, Blanke Weerstandsbeweging, Boere Republikeinse Leër, Boerekommando, Stigting vir Oorlewing en Vryheid, Ku Klux Klan, Orde Boerevolk, Pretoria Boerekommando, Volksleër, Wenkommando (die paramilitêre vleuel van die AWB) en Wit Wolwe.

In dieselfde jaar is ’n referendum weer onder die wit kiesers gehou om vas te stel watter steun daar was vir die NP se hervormingsproses, wat sou lei na magsdeling tussen die verskillende rasgroepe op sentrale regeringsvlak. In die referendumveldtog het die NP alles moontlik in sy guns gehad: Die SAUK (TV en radio) is deur die regering beheer en die hoofstroomkoerante het spesiale tariewe aangebied vir advertensies wat die ja-stem gesteun het.

In teenstelling hiermee moes die KP staatmaak op straatplakkate om sy boodskap oor te dra. Dié party het nie oor die fondse vir massamediaveldtogte beskik nie. Nogtans het 876 000 Suid-Afrikaners (31%) teen die hervormingsproses gestem. Meer as die helfte van die kiesers in groot dele van Transvaal en die Vrystaat het ”nee” gestem. Ná die referendum het die KP afgesien van sy oogmerk om wit heerskappy in die hele Suid-Afrika

herstel te kry. Die party het toe grense getrek vir ’n kleiner wit staat wat die Wes-Transvaal, Pretoria, die Vrystaat en die Noord-Kaap sou insluit.

Daar was egter tweespalt in die party oor of so ’n partisieplan deur deelname aan die veelpartysamesprekings bespreek moes word. Baie KP-lede het nie hul weg oopgesien om met die ANC, wat as ’n kommunisties-geïnspireerde terroristebeweging beskou is, te onderhandel nie. In Augustus 1992 het die KP geskeur oor sy huiwering om aan die samesprekings deel te neem en sy voortdurende aandrang op ’n soewereine staat. Vyf parlementslede het weggebreek en die Afrikaner Volksunie (AVU) gestig. Die AVU het onderhandelde Afrikanerselfbeskikking in ’n kleiner staat – nie noodwendig soewerein nie – in dele van die ou Transvaal en Vrystaat voorgestaan.

Laat in 1992 het die KP die Concerned South Africans Group (Cosag) gestig, waarby die kleiner regse bewegings en drie tuislandleiers – Mangosuthu Buthelezi van Kwazulu, Lucas Mangope van Bophuthatswana en Oupa Gqozo van Ciskei – ingesluit is. As ’n veelrassige regse alliansie het Cosag hom beywer vir bilaterale onderhandelings tussen die ANC en die NP, en het die idee van ’n Suid-Afrikaanse konfederasie van state voorgestel wat grootliks langs etniese lyne afgebaken sou word.

# HOOFSTUK 1
# DIE BOERE KRISIS AKSIE (BKA) WORD GEBORE

Toe Dries Bruwer in 1987 as president van die Transvaalse Landbou-unie (TLU) verkies is, het die georganiseerde landbou in Suid-Afrika 'n nuwe rigting ingeslaan. Dit was 'n moelike tydperk, met politieke toestande by tye op 'n mespunt deurdat die ANC en sy ondergrondse strukture die land onregeerbaar wou maak. Prioriteit is veral aan finansies en gereelde skakeling met die ses etniese stamme in Transvaal verleen.

"Daar is altyd behoefte aan finansiële hulp en daarom was dit my beleid om gereeld op hoë vlak met die hoofbestuurders van die handelsbanke en die Landbank te skakel en goeie verhoudings op te bou. Sodoende kon ons talle verdienstelike boere op hulle plase hou," verduidelik Bruwer sy destydse visie vir die TLU.

"In Wes-Transvaal (nou Noordwes-provinsie) het my modus operandi behels dat ek, die streeksvoorsitter, my visepresident en die hoofbestuurder van die TLU vir president Lucas Mangope van Bophuthatswana besoek het om oor gemeenskaplike belange te praat, onderlinge hulp

aan te bied en probleme op te los. Ons het soms selfs meer as een keer per jaar bymekaargekom en het op ’n baie goeie voet verkeer.”

Die TLU het dieselfde uitgangspunt met die Noord-Sotho’s (Pedi’s), die Ndebeles van KwaNdebele, die Sjangaans van Gazankulu, die Vendas van Venda en die Swazi's van KaNgwane gevolg. Hierdie skakeling het verseker dat dié etniese groepe groot respek vir die Transvaal Agricultural Union (TAU), of die “leeu” (betekenis van die woord in Tswana en Sesotho), ontwikkel het – in so ’n mate dat die linkses in die politiek nie kon verstaan dat die sogenaamde regse TLU soveel respek by swart mense afdwing nie.

“Die feit dat Willie Lewies (destydse visepresident van TLU) Tswana en Pedi vlot kon praat, het baie bygedra tot ons suksesvolle gesprekke.” Dit was dié gees van wedersydse respek en vertroue wat in latere jare daartoe gelei het dat Mangope eerder by Bruwer en die boere van die BKA as by die De Klerk-regering om hulp gaan aanklop het.

Die BKA is in 1990 gestig deur behoudende boere wat bekommerd was oor politieke verwikkelinge en die gevare verbonde aan die rigting wat die De Klerk-regering ingeslaan het. Die landbousektor was van mening dat die regering in sy eenogige vredesonderhandelinge met die ANC gestuit moes word. Die sektor se waarskuwings en raad is geïgnoreer. “Dit was duidelik dat De Klerk nie die

vaagste benul gehad het watter invloed hulle aksies op landbouproduksie en gevolglik op die totale Suid-Afrikaanse ekonomie sou hê nie," som Bruwer die toestande van daardie tyd op.

Die jaarkongres van 1990 aan die Natalse suidkus was die keerpunt vir Bruwer, tóé steeds die KP se parlementslid vir Lydenburg. Daar het hy besef die boere was op 'n selfmoordpad as hulle nie daadwerklik sou saamstaan nie. Dit was veral die wyse waarop elke besprekingspunt oor landbouaangeleenthede eenvoudig net vir sy aandag na die minister van landbou verwys is, wat Bruwer gegrief het. Bruwer het nie met dié strategie saamgestem nie: Waarom sou die NP-minister hom aan die KP steur? het hy gedink.

Daarom het hy die geleentheid benut toe 'n klompie jong, koppige KP-lede na hom toe kom en vra: "Oom Dries, ons het nou genoeg gehad van hierdie gepratery. Daar gaan niks van kom nie. Wat moet ons doen?" Hy het voorgestel dat hulle 'n plan van aksie beraam wat later die jaar by die Suid-Afrikaanse Landbou-unie (SALU) se nasionale kongres in Pretoria bespreek kon word.

Bruwer was van mening dat De Klerk reeds in 1989 'n oordeelsfout gemaak het om Jacob de Villiers as minister van landbou aan te stel terwyl die adjunkminister, dr. Kraai van Niekerk, die man was wat landbou op die regte pad kon hou. In daardie stadium was De Villiers die benoemde LP nadat die KP hom in die Barberton-kiesafdeling bloedneus geslaan het toe hy Cas Uys probeer

ontsetel het. Vir Bruwer was dit insiggewend dat De Villiers in 1990 vir Van Niekerk in sy plek gestuur het om SALU se nasionale kongres in die Holiday Inn in Pretoria amptelik te open.

Tydens dié kongres het hy met die hotelbestuur gereël vir ’n private sitkamer waar hy en Lewies met die jong manne van die KP-kongres kon vergader. Die jong mans se plan was om ’n klompie dooie donkies op die grasperk by die presidensie te gaan aflaai. Só wou hulle aan De Klerk oordra dat hy besig was om die landbou te verpolitiseer.

Bruwer se reaksie was: “Nee, kêrels! Al wat gaan gebeur, is dat julle die Dierebeskermingsvereniging op julle nekke gaan hê en boonop ook ’n spul negatiewe publisiteit in die media gaan kry.” Hulle het toe besluit dat ’n groep boere in die Pretoria-omgewing eerder die volgende middag daarop sou aandring om die kongres toe te spreek. Die reëling was dat almal kakieklere sou dra en by die TLU se hoofkantoor in Silverton byeen sou kom om teen halfdrie die middag by die Holiday Inn te kon wees. Sodra die optog daar aankom, sou hulle vra dat Bruwer hulle buite kom sien. Op sy beurt sou hy die president van SALU, Nico Kotzé, vra om aan die drukgroep se eis om ’n spreekbeurt te voldoen. Hulle wou hul ontevredenheid met De Villiers oordra en aandring op kragdadiger optrede deur SALU. Leonard Venter, wat later die operasionele bevelvoerder van die BKA sou word, is as die woordvoerder aangewys.

Die oggend van die beplande optrede vind Bruwer-

hulle uit dat man en muis vir die protesaksie opgekommandeer is. Hulle het ook baie strategies gedink en 'n groot getal boere was afkomstig van die Springbokvlakte – die wêreld van Nico Kotze. Volgens Bruwer het alles klopdisselboom verloop, maar hy meen tog hy het 'n oordeelsfout begaan deur die joernaliste by die kongres te waarsku dat 'n ding aan die kom was en hulle hul kameras gereed moes hou.

SALU se administratiewe beampte moes op 'n manier snuf in die neus gekry het, want net voordat die kongresgangers vir middagete sou verdaag, het Kotzé uit die bloute aangekondig dat 'n klomp boere gemobiliseer het en op pad was na die kongres. Hy wou weet wie van die kongresgangers daarvan bewus was. Bruwer het opgestaan, na die mikrofoon gestap en die aanwesiges ingelig dat die boere in die verre Noord-Transvaal moeilike tye beleef het. "Ek vra julle om die mense kans te gee om hul saak te stel," was Bruwer se pleidooi aan die kongres.

Op die kop halfdrie het ongeveer 150 boereaktiviste die Holiday Inn se voorportaal vol gestaan. "Dit was nogal 'n gesig om te sien hoe die ander hotelgaste die klomp kakie-boere aangegaap het." Bruwer het Kotzé gevra of hy met die manne kan beraadslaag. Intussen het 'n groep kongresgangers opgespring en luidkeels verklaar dat hulle nie belangstel in wat gesê gaan word nie. Volgens Bruwer het Bertie van Zyl en Thinus Hartman hul ore toegedruk en uitgestap sonder om die boere kans te gee om hul

standpunt te stel.

"Dit was fris boere wat daardie dag by die kongres ingestap het," beskryf Bruwer die gebeure. Hulle het almal met gevoude arms voor Van Niekerk se tafel gestaan en wag dat die voorbok, Leonard Venter, die mikrofoon neem. "Meneer die president, ons as besorgde boere voel dat die agendapunte wat hier bespreek word, onbelangrik is. Die droogte is baie belangriker," het Venter die boere se saak gestel.

Venter het skaars met sy toespraak begin toe die eregas, die agbare adjunkminister Kraai van Niekerk, en sy lyfwagte die lokaal deur 'n syuitgang verlaat het.

"Dit was 'n mooi en tersaaklike toespraak en toe hy klaar was, het die boere en hul vroue die saal ordelik verlaat," beskryf Bruwer die geleentheid. Dit was in der waarheid 'n historiese oomblik, want met die protesaksie en Leonard Venter se toespraak het die BKA amptelik sy beslag gekry. Almal wat besorgd was oor die veiligheidstoestande en voortbestaan van die boere was dit eens dat 'n aksie soos die BKA in die landbousektor noodsaaklik was. "Daar was baie ouens in die unies wat die regering gesteun het en dit was in elk geval nie die unies se taak om 'erger aksies' te bedryf nie."

Die BKA is as 'n militêre vleuel vir SALU gestig. Niemand het egter in daardie stadium voorsien dat die Aksie uiteindelik tot die militêre vleuel van 'n veel sterker drukgroep, die AVF, sou ontwikkel nie. Die jong manne

in die nuut gestigte BKA het besef hulle het ’n kundige en ervare man nodig om die militante Aksie te bestuur. Herman Vercueil, ’n gesiene en gerespekteerde boer van Pietersburg (nou Polokwane), was die aangewese persoon. Tydens die stigting van die Aksie was Vercueil nog die bevelvoerder van die Pietersburg Kommando. Pas nadat hy in 1991 die tuig by die kommando’s neergelê het, het BKA-bestuurslede, by name Leonard Venter, Fanie Erasmus en Michael de Klerk, hom genader met die versoek dat hulle hom nodig het om die BKA só te bestuur dat die Afrikaner in Suid-Afrika sou oorleef sonder om alles prys te gee.

Sowat ’n jaar voor die dood van Treurnicht, leier van die KP, het die BKA Vercueil opdrag gegee om hom amptelik oor die werksaamhede en bedrywighede van die Aksie in te lig. Bruwer en Vercueil het Treurnicht by sy huis gaan besoek, waarna hy baie ingenome met die BKA se bedrywighede was en dit gerusstellend ervaar het daar daar groot steun was vir die pad wat hy vir die Afrikanervolk voorsien het.

Ná Treurnicht se dood het daar ’n gees van mismoedigheid en rigtingloosheid in regse geledere geheers – daar was onsekerheid oor wie die politieke leiding kon neem. Die BKA-bestuur het Vercueil toe opdrag gegee om genl. Constand Viljoen, afgetrede hoof van die Suid-Afrikaanse Weermag (SAW), daartoe oor te haal.

“Ek en Dries het by sy huis met die generaal gaan gesels

en hy het ons vertel dat hy en Treurnicht een aand op ’n vlug langs mekaar gesit het,” verduidelik Vercueil. “Treurnicht het Viljoen toe blykbaar gevra om hom vir die Afrikanervolk se saak beskikbaar te stel.” Viljoen het dit duidelik gemaak dat hy bereid was om sy kennis beskikbaar te stel om die volk deur die moeilike tye te help, maar dat hy nie ’n leiersposisie wou beklee nie. Ná Treurnicht se dood, en gedagtig aan die leemte wat dit in die politieke arena gelaat het, het Viljoen herbesin en aangedui dat hy gereed was om ’n beduidende rol te speel.

# HOOFSTUK 2
# DIE BELEG VAN PRETORIA – DIE BKA WYS SY TANDE VIR DE KLERK

In 1991 het Suid-Afrikaanse boere onder die ergste droogte in 60 jaar gely. Landbou is in dié tyd verwaarloos – die regering het hom slegs daarop toegespits om onderhandelings met die ANC aan die gang te kry. Boonop het landbouleiers die minister van landbou, Jacob De Villiers, as 'n onbeholpe politikus beskou. Eers ná talle versoeke en pleidooie het De Klerk op 22 Januarie 1991 'n TLU-afvaardiging in Kaapstad te woord gestaan.

"Ek vat toe my hele uitvoerende komitee van tien manne saam met my," vertel Bruwer. De Klerk se span het uit Van Niekerk, De Villiers en Jannie Roux bestaan. Die ontmoeting was in Tuynhuys."

"Ek verneem die boere gaan opruk Pretoria toe," was De Klerk se eerste opmerking toe almal by die raadstafel sit. "Ons kan dit nie bekostig nie – dis reeds moeilik genoeg om die land te regeer." En toe maak hy 'n groot fout deur Bruwer toe te snou: "En jy, mnr. Bruwer, verpolitiseer die georganiseerde landbou." Dit was soos 'n rooi vlag voor een van Bruwer se stoetbulle en hy kap

terug: “Ek wil net vir u sê die boere gaan die optog hou en ek wíl en gáán hulle nie keer nie! U is die oorsaak daarvan; u praat nie met die boere nie. Die koeël is deur die kerk en u gaan vir die gelag betaal.”

Volgens Bruwer het hy benadruk dat hy keelvol was vir die gedurige beskuldigings dat hy die georganiseerde landbou verpolitiseer. Hy het vir De Klerk ’n geheime Afrikaner Broederbondsakelys gewys met voorstelle deur De Villiers om die KP se wurggreep op die TLU te verbreek en om van Bruwer as president ontslae te raak. Die gemoedere het reeds hoog geloop toe Lewies aan die woord gekom het. Hy is ’n groot, forse boer met ’n diep stem wat bekend is daarvoor dat hy geen nonsens duld nie. Hy het benadruk dat die boere van Transvaal – en nie die KP nie – Bruwer as president verkies het.

Bruwer se siening was dat die samesprekings misluk het omdat De Klerk nie in hul kwelpunte belang gestel het nie. Die regering kon ook geen teenargumente vir die uitvoerende komitee se argumente aanvoer nie. “Die regering moes eens en vir altyd ’n les geleer word dat die boere nie sy politieke speelbal gaan wees nie en dat hy ag moet slaan op die landbouleiers se waarskuwings,” beskryf Bruwer die onvergenoegdheid wat ten grondslag van hul eerste groot operasie gelê het. Hy het so ver gegaan as om De Klerk te waarsku dat die land die gevaar loop om talle boere aan ander Afrika-lande af te staan, wat kommersiële landbou in Suid-Afrika ’n groot knou kon gee. “Die BKA het besluit dat Pretoria lamgelê moet word. Buiten

noodvoertuie moes geen motor, bus of enige ander voertuig toegelaat word om in die stad se strate te ry nie."

De Klerk het agterna aan die media gesê dat hy die TLU verseker het wit boere sal nie arbitrêr van hul plase beroof word nie. Hy het ook die boere se planne van aksie sterk afgekeur. Sy amptelike reaksie was: "Georganiseerde landbou het amptelike kanale waardeur hulle werk en ek het reeds twee landbou-unies te woord gestaan. Ek is dus nie bereid om te praat met afvaardigings buite die bestaande en erkende landboustrukture nie." De Klerk het na die BKA verwys.

Hy het hulle heeltemal onderskat. In die nag van 28 Januarie 1991, slegs ses dae ná die samesprekings in Kaapstad, het die boere die hoofstad beset en Pretoria langer as 'n dag tot stilstand gebring – nie eens die veiligheidsmagte kon die stad uit hul wurggreep loswikkel nie.

Die laaste geheime vergadering wat die operasie voorafgegaan het, is op 23 Desember 1990 in die Park-hotel in Potgietersrus gehou. Aanvanklik was die plan om Pretoria die Donderdagnag, 31 Januarie, "binne te val", want volgens Bruwer se inligting het die ANC beplan om dié Vrydag 'n optog na die Uniegebou te hou. "Ons het konfrontasie met die ANC gesoek – ons wou hulle trompop loop." Maar hulle was ook bewus daarvan dat die jaarlikse parlementsopening dié dag in Kaapstad sou plaasvind en het voorsien dat De Klerk hom dan nie

Pretoria toe sou haas nie. Van die jonger manne het boonop gedreig om met kruiptrekkers na Jan Smuts-lughawe (nou O.R. Tambo Internasionale Lughawe) op te ruk en die aanloopbane om te dolwe indien De Klerk hulle nie in Pretoria te woord staan nie. Bruwer moes mooipraat om die manne in toom te hou. Daar is toe op die nag van 28 Januarie besluit.

Bruwer het vroegoggend van Kaapstad na Johannesburg gevlieg en reguit na die TLU-hoofkantoor in Silverton gery. Daar aangekom, kry hy ’n oproep van ’n vrou uit Vrede wat hom inlig dat haar man en haar skoonpa in Pretoria is en vra of hy asseblief vir hulle die boodskap sal gee dat hulle nie moet waag om huis toe te kom voordat die operasie afgehandel is nie. “Selfs die vroue was opgewerk en het vierkant agter die mans gestaan,” is Bruwer se mening. Die beleg van Pretoria is tot in die fynste besonderhede deur militêre strateë beplan en uitgevoer en het die regering en die veiligheidsmagte tot in hul fondamente geskud. Niemand sou ooit kon droom dat die polisie en die weermag so magteloos teen die boere sou wees nie.

Dit het dié aand in die Pretoria-omgewing saggies gereën. Die boere het met bakkies, vragmotors volgelaai met plaasgereedskap, vierwielmotorfietse en trekkers uit al vier die destydse provinsies na Pretoria opgeruk. Die groepe het by vooraf bepaalde plekke byeengekom en op ’n gegewe tyd die stad se strate stelselmatig beset. Toe verkeersbeamptes op nagdiens die prosessies sien

inbeweeg, het hulle dadelik ondersoek gaan instel. Die BKA-leiers was bekommerd dat die beamptes alarm sou maak en sodoende die verrassingselement uit die operasie neem. "Gelukkig was die ouens baie toeganklik en vriendelik. Die einde van die storie was dat die einste verkeersmanne die konvooie die stad in begelei het," vertel Bruwer.

Toe Pretorianers die Dinsdagoggend wakker word, was hul stad lamgelê. Geen munisipale bus of enige private motors kon ry nie. Die sypaadjies was oorvol met mense wat voetgeslaan het werk toe. Nogtans was die atmosfeer nie gespanne nie – eerder baie gemoedelik. Die stad se inwoners was die boere simpatiek gesind en het selfs aangesluit by die groepies wat hulle met hul gasbraaiers en koelhouers tussen die voertuie tuisgemaak en heerlik vleis gebraai het. Die woonstelbewoners in die omgewing het boonop aangebied dat die boere hul badkamers kon gebruik.

Daar moet duidelik besef word dat die boere wat Pretoria se strate toegetrek het almal óf lede van burgermageenhede óf kommandostrukture was. 'n Senior weermagoffisier sou dan ook teenoor die polisiehoofde opgemerk het dat hulle verseker nie teen hul eie burgermag- en kommandolede sal optree nie en dat die polisie maar hul eie probleme moes hanteer.

Die *Pretoria News* se voorbladberig het die beleg van Pretoria as "City Chaos" beskryf: "Pretoria is vandag in chaos gedompel toe duisende omgekrapte boere al die stad

se hoofroetes geblokkeer het. Die middestad oos van Kerkplein is heeltemal tot stilstand gedwing deur die protesaksie teen die regering se landboubeleid." 'n Stadsraadwoordvoerder het gesê die toestande is vererger deurdat die boere se leiers moeilik bereikbaar was. Hoë polisie-offisiere het later daarin geslaag om met een van die leiers, Manie Maritz, kontak te maak en te onderhandel. In 'n dringende hooggeregshofaansoek wat die stadsraad teen die BKA gebring het, het die stad se verkeershoof, Robbie Ehlers, die situasie as volg beskryf: "Die polisie-optrede om die massa-optog te verhoed of te beheer was 'n algehele mislukking."

Die polisie het agterna bekend gemaak dat meer as 200 boere, insluitende die ou vuurvreter, Maritz, tydens die beleg in hegtenis geneem maar later weer vrygelaat is. Dit was 'n laaste uitweg om die beleg op te breek. Van die voertuie was aan mekaar vasgeketting en wegsleepvoertuie van die weermag en polisie kon nie eens naby die kolonne plaasvoertuie kom nie. In uitsonderlike gevalle het die polisie knuppels gebruik, maar in die meeste gevalle het die boere self doodluiters in die vangwaens geklim wanneer hulle gearresteer is.

Bruwer vertel wat werklik agter die skerms aangegaan het en wat aanleiding daartoe gegee het dat die BKA-leierskap sulke drastiese stappe geneem het om die regering tot sy sinne te dwing. "Die BKA het weens die regering se apatiese houding teenoor die boere van die land besluit dit het tyd geword vir 'n ware gatskop-

operasie sodat die regering besef daar moet rekening gehou word met die kragdadige vermoëns van Suid-Afrika se boere," som Bruwer die situasie kort voor sy dood op.

Alle pogings om die haakplekke tussen die regering en die meeste kommersiële boere uit die weg te ruim, is deur die De Klerk-regering onder die mat ingevee. Volgens Bruwer het die regering met die saai van disinformasie daarvoor gesorg dat die TLU as die siamese tweeling van die KP geëtiketteer is.

Met die beleg het die boere geïllustreer dat hulle, nes hul eweknieë in verskeie Europese stede, drasties kan optree indien die omstandighede dit noodsaak. Boonop is die gevoel van solidariteit onder hulle versterk. Verskeie aksies, soos die groot saamtrek van 20 000 boere op Olënpark, Potchefstroom, het op die beleg gevolg. Bruwer meen hul optrede het selfs die ANC met ander oë na hulle laat kyk. Vandaar dan die oproep wat hy in Oktober 1993 van die ANC ontvang het met die versoek dat hy en dr. Piet Gouws van die Vrystaatse Landbou-unie met Jacob Zuma en Thabo Mbeki moes beraadslaag. Bruwer eien die beskerming van minderheidsregte in die Grondwet hom, Viljoen en Gouws toe – hulle sou tydens die vergadering in November 1993 met die ANC daaroor onderhandel het.

Oom Manie Maritz is al 85 jaar oud, maar nog so sterk soos een van sy brahmaan-beeste. Nie eens die beserings wat hy opgedoen het toe sy lieflingperd hom afgegooi het of die venynige skop van een van sy volstruise kon hom

onderkry nie. Hy loop dalk met behulp van ’n kruk, maar sy veglus is nog net so onblusbaar soos destyds toe hy as lid van die Ossewabrandwag (OB) bereid was om sowel die magtige Britse Ryk as Jan Smuts en die Sappe (lede van die Verenigde Suid-Afrikaanse Nasionale Party) aan te durf.

Hy glo tot vandag toe vas dat die Afrikaner ’n eie volkstaat verdien – dat dit sy reg is. Terselfdertyd erken hy dat daar sedert die verkiesing van 1994, en met die mislukking van die BKA se beplande militêre verset teen die NP en die ANC se politieke hervormings, geen kans meer is dat dié droom verwesenlik kan word nie.

Maritz vertel van sy dae in die OB, sy kennismaking met Robey Leibbrandt en die hartseer toe sy pa, die legendariese Boeregeneraal en 1914-rebel, Manie Maritz (sr.), onder verdagte omstandighede in polisieaanhouding dood is. Hy is oortuig daarvan dat sy pa deur die polisie aangerand is. Die waarheid het nou nog nie aan die lig gekom nie.

Sy droom van ’n volkstaat vir die Afrikaner dateer uit die tydperk toe Verwoerd premier was. Dit was lank voor manne soos Terre’Blanche, Viljoen en andere met dié idee te koop geloop het. Verwoerd het vorendag gekom met sy beplande Bantoetuislande, waar die swart volke van Suid-Afrika in hul eie gebiede selfbeskikking kon kry. Maritz en vier eensgesindes het Verwoerd in die parlementsgebou gaan spreek. “Ek het die voorstel gemaak dat hy ’n blanke tuisland vir ons Afrikaners afbaken sodat ons ook sonder

enige inmenging van buite oor ons eie lewe kon beskik," vertel Maritz. Hy sê ook hy het destyds al voorsien dat die swartes nie gaan instem tot Verwoerd se droom van afsonderlike ontwikkeling in hul eie tuislande nie.

"Ons wou ons eie afgebakende land hê om, soos Israel, oor ons eie toekoms te besluit."

Maar Verwoerd was nie vir hul voorstel te vinde nie. Inteendeel, hy was stomgeslaan en het vir die afvaardiging gesê: "Ons het mos nie 'n eie tuisland nodig nie. Die res van Suid-Afrika sal tog ons s'n wees."

As gesoute Stormjaer in die OB het Maritz onversetlik geglo dat Suid-Afrika net deur 'n rewolusie reggeruk kon word. Daarom het hy met dié sienswyse weer in 1993 by Treurnicht, Jaap Marais en ander regse leiers aangedring dat hulle hulle in die lig van De Klerk en Mandela se hervormingsplanne in die openbaar ten gunste van 'n rewolusie uitspreek vir die behoud van die Afrikanervolk. Marais se siening was egter dat die rewolusie met die pen geveg moes word en Treurnicht het net botweg gesê 'n rewolusie sal nie werk nie.

Maritz het sy sentiment oor 'n rewolusie met Treurnicht en Marais gaan deel in die lig van die BKA se suksesvolle beleg van Pretoria. Volgens hom was die beleg die BKA se vuurdoop wat bewys het die organisasie staan sterk en magtig. "Ek het vas geglo dat indien ons die stad kon beleër, sou die BKA daartoe in staat wees om 'n staatsgreep uit te voer en De Klerk en Mandela in hul bedenklike kruisvaart te stuit."

Maritz sê die gewraakte NP-vergadering toe Louis Nel daarop aangedring het om in Brits, die hart van regse verset, te gaan praat, was nog ’n bewys dat die BKA militêr en sielkundig gereed was vir ’n stryd. By daardie vergadering, waar mense soos Pik Botha en ander hul gesigte wou gaan wys, het die nasionaliste bloedneus gekry. Hy was dié aand een van die belhamels wat die Nasionaliste fisiek goed afgeransel en hulle druipstert uit die dorp verdryf het, vertel Maritz trots.

Met die beleg van Pretoria was Maritz daarvoor verantwoordelik om die BKA in die Wes-Transvaal te mobiliseer en strategies op die regte oomblik te laat opruk Kerkstraat toe. Hulle het gekom van so ver as Thabazimbi, Koedoeskop en Brits. “Ons was van die grootste groepe,” vertel hy. Hy het een van sy trekkers en ’n sleepwa al die pad van sy plaas, Silkaatsnek, naby Brits, af ingery stad toe. Sy vrou, Beatrice, het sy perdewa met ’n bakkie bestuur en nog iemand het sy groot vragmotor in die konvooi bestuur. Die Maritze se skoondogter, Lucy, was ook saam.

Hulle was van die eerstes wat in Pretoria aangekom het. Maritz se konvooi het op die hoek van Kerk- en Andriesstraat stelling ingeneem. Skaars ’n blok van Kerkplein af was hulle inderdaad die voorhoede. Tante Beatrice was goed voorberei om laer te trek vir die stryd en vertel sy het potte en panne, ’n gasstofie, skottelgoedseep en vadoeke in die perdewa gelaai. Sy het haar reggemaak vir ’n lang kamp in die Pretoriase

middestad en het gesorg dat sy, soos ’n goeie boervrou, deeglik voorbereid was.

“Die polisie het by my gekom en gesê ons moet onttrek,” vertel Maritz. “Ek het aan hulle verduidelik dat ek slegs so ’n opdrag sou gee indien daar konsensus onder die BKA-leiers was.” Die polisie was raadop en het slegs halfhartige pogings aangewend om die boere te oorreed om die beleg op te sê. Maritz, wat vroeg-vroeg as een van die leiers geïdentifiseer is, is deur ene lt. Morkel eenkant toe geroep. Teen daardie tyd was daar hewige druk op die polisie om die situasie te ontlont en die strate oop te kry. “Toe ek omdraai om met die Morkel-kêrel te gesels, betrek ’n polisieman my van agter en slaan my met sy knuppel oor die kop. Met dié spuit Morkel op ’n kort afstand traangas in my gesig sodat ek niks kon sien nie en my oë en keel soos vuur brand.”

Hulle het Maritz in daardie toestand nog verskeie kere ongenadiglik met hul knuppels geslaan. Hy val toe op sy knieë en kruip desperaat onder sy swaar vragmotor in om van sy aanranders af weg te kom. Toe dreig die luitenant langs die vragmotor: “Ou man, ek is gatvol vir jou. Kom nou uit of ek skiet jou dood!”

Gedagtig aan sy pa se dood, gehoorsaam hy toe die bevel en die polisie smyt hom en van die ander senior BKA-lede in vangwaens en ry met hulle na Pretoria-Sentraal-polisiestasie. Alleen opgesluit in ’n sel, het twee polisiemanne hom besoek en baie vertroulik gefluister hulle wou hom graag help ontsnap. “Ek het hulle nie

vertrou nie en besef hulle gaan my kwansuis help ontsnap, maar in die proses gaan ek doodgeskiet word. Ek het geglo hulle plan was om van my ’n voorbeeld te maak sodat die ander boere koue voete kry,” beskryf Maritz die voorval.

Dit was eers nadat ’n afvaardiging KP-parlementslede van Kaapstad af opgevlieg en die boere in die selle kom besoek het dat hulle vrygelaat is. Maritz en die ander sleutelfigure is 24 uur lank aangehou en eers vrygelaat toe die beleg in die vroeë oggendure tot ’n einde gekom het. “Hulle het nooit ons durf gebreek nie en almal is vreedsaam uiteen. Ons het ons doelwit bereik deur aan De Klerk te bewys dat ons sy hoofstad willens en wetens gyselaar kon hou,” vertel Maritz. “Met daardie suksesvolle operasie agter die rug, het ek geglo dat die BKA daartoe in staat was om ’n suksesvolle staatsgreep in die land uit te voer.”

Tannie Beatrice vertel ’n staaltjie wat vroeg daardie oggend in Kerkstraat gebeur het toe Pretoria wakker word en ontdek die middestad is deur duisende boere oorgeneem. Maritz was nog toegesluit in die polisieselle toe ’n nukkerige man in ’n netjiese pak klere en met ’n aktetas in die hand daar verbystap. Hy was duidelik omgekrap omdat hy soos duisende ander Pretorianers werk toe moes stap. Hy gluur tante Beatrice aan en snou haar toe: “Julle bleddie klomp gomgatte.”

Sy is ook nie links nie en antwoord in sy rigting: “Lucy, die man praat nie van ons nie, maar van homself.”

# HOOFSTUK 3
# ROETE VIR REGSE MOBILISASIE

**Nag van die Generaals – die AVF sien die lig**
As kundige strateeg en taktikus het oudgeneraal Constant Viljoen baie vinnig dissiplinêre maatreëls ingestel om orde in die BKA te handhaaf. Slegs 'n handjie vol BKA-lede en geen buitestanders nie het van sy betrokkenheid geweet. Nog 'n topsoldaat wat vanuit die staanspoor 'n groot rol in die BKA gespeel het, is kmdt. Douw Steyn, die held van die legendariese Slag van Brug 14 in Angola aan die begin van die Angolese Oorlog. Steyn het met die ontlonting van landmyne verseker dat die pad vir die invalsmagte veilig was toe die brug gereed was om oor te steek. Nadat hy medies ongeskik verklaar is weens die beserings wat hy tydens die slag opgedoen het, kon hy sy gewig heeltyds by die BKA ingooi.

As 'n gesoute voetsoldaat het Viljoen – Stofstrepie, soos hy onder sy troepe bekend was – een van sy betroubaarste en dapperste soldate, kol. Jan Breytenbach, by die BKA betrek. Breytenbach, 'n beroepsoldaat wat deur eenhede soos 32 Bataljon, die Valskermbataljon en die recces as hul vader beskou is, was beslis die beste

kandidaat wat Viljoen kon kies om op die grond bevel van sy troepe te neem.

Verskillende regse politieke partye het langer as twee jaar probeer om regses te verenig en uiteindelik te mobiliseer voordat die Afrikaner Volksfront (AVF) gestig is.

’n Komitee van vier regses het einde 1991 onder voorsitterskap van dr. Wally Grant, voormalige hoofbestuurder van die Uraanverrykingskorporasie van Suid-Afrika (Ukor), bymekaargekom om regse eenheid rondom die gesamentlike doelwit van ’n eie volkstaat vir die Afrikaner te probeer bewerkstellig. Die ander drie komiteelede was prof. Willie Lubbe, destydse voorsitter van die sentrale kerkkommissie van die Afrikaanse Protestantse Kerk (APK), prof. Adriaan Pont, afgetrede hoogleraar in kerkgeskiedenis aan die Hervormde Kerk se fakulteit van teologie aan die Universiteit van Pretoria, en prof. Victor D’Assonville, afgesette hoogleraar in kerkgeskiedenis aan die teologiese skool van die Gereformeerde Kerk in Potchefstroom.

Hulle het nog 21 ander regse individue betrek en die sogenaamde Eenheidskomitee 25 (EK25) gestig, met genl. Tienie Groenewald as sameroeper. Die EK25 se eerste eenheidsberaad is op 22 Februarie 1992 in Pretoria gehou. Sowat 65 bekende regse organisasies, dié keer ook politieke partye en groepe, is genooi. Op ’n beraad op 13 Junie 1992 in Pretoria is besluit om die EK25 uit te brei om meer verteenwoordigend te wees en is die naam

verander na EK50. EK50 se naam is later verander na die Volkseenheidskomitee (Vekom).

Terwyl hierdie pogings tot regse eenheid deur EK25, EK50 en later Vekom aan die gang was, het die KP, die AWB en die HNP elk hul eie pogings aangewend om 'n regse mobilisasiestruktuur te skep. Die gebeure rondom die sluipmoordaanval op 10 April 1993 op Chris Hani, hoofsekretaris van die Suid-Afrikaanse Kommunistiese Party (SAKP), en uitsprake by die veelparty-onderhandelingsproses (VPOP) het egter 'n gevoel onder regses laat posvat dat al hul afsonderlike mobilisasiepogings saamgesnoer behoort te word. Die leiers het groot druk ervaar om saam te staan om die NP te stuit in sy voorneme om die regering aan die ANC te oorhandig.

In April 1993 – drie dae voor Treurnicht se dood – skakel lt. genl. Tienie Groenewald, afgetrede hoof van militêre inligting (MI) en uitvoerende beampte van Vekom, vir Bruwer by die parlement op versoek van die Afrikaner Eenheidsbeweging (AEB), waarin Grant en 'n aantal bekende Afrikanerleiers 'n groot rol gespeel het. "Dries, ons voel dit het nou tyd geword vir eenheid in Afrikanergeledere," was Groenewald se woorde aan Bruwer.

Met dié doel voor oë het Vekom op 20 April 1993 'n vergadering in Silverton gehou. Die genooides was die KP, AVU, HNP, Afrikaner Kultuurbond (AKB), AWB, Boerevryheidsbeweging (BVB), Mynwerkersunie

(MWU), Pretoria Boerekommando, Transvaalse Munisipale Vereniging (TMV), Oranjewerkers, Suid-Afrikaanse Buro vir Rasse-aangeleenthede (Sabra), TLU, Transnet-unie, Verkenners, VLU en sy plaaswagstelsel, en die SA Yster- en- Staalwerkersunie.

Binne 'n week ná daardie vergadering is die AVF amptelik in Mei 1993 as 'n sambreelorganisasie vir 'n aantal regse Afrikanerorganisasies gestig. Die Front het hom ten doel gestel om die verkiesings van 1994 te ontwrig en om die idee van selfbeskikking in 'n volkstaat vir die Afrikaner te propageer.

Jan Taljaard, ondersoekende joernalis van die *Weekly Mail* – die voorloper van vandag se *Mail & Guardian*, het destyds die hoogs geheime stigting van die AFV in April 1993 onthul en met die benoeming "Nag van die Generaals" vorendag gekom. Taljaard se kontakte in intelligensiekringe het vir hom dié "scoop" verseker. Terselfdertyd het die lekkasie uit die geheime vergadering bewys hoe die veiligheidspolisie en die Nasionale Intelligensie-agentskap (NIA) daarin kon slaag om die regse organisasies van voetsool- tot op hoofbestuursvlak met informante en agente te infiltreer.

Viljoen verduidelik sy perspektief op die stigting van die AVF as volg: "Toe Dries Bruwer-hulle die Afrikaner se vrese met my kom bespreek, het hy dit duidelik gemaak dat hulle De Klerk glad nie vertrou nie en bekommerd was omdat geen politieke party – die KP inkluis – genoegsame

steun en invloed gehad het om weerstand teen die NP te bied nie."

Daarom was die AVF só gestruktureer dat 'n direktoraat van generaals (DvG) die leiding moes neem – in die geloof dat die Afrikaners tradisioneel in tye van krisisse deur generaals gelei is. Volgens Taljaard het Bruwer tydens die stigtingsvergadering gesê: "Die tyd van die generaals het nou weer aangebreek." Die DvG het bestaan uit Viljoen; lt.genl. Lothar Neethling, voormalige adjunk-kommissaris van polisie en afgetrede hoof van die polisie se forensiese laboratorium; lt. genl. Cobus Visser, gewese speurhoof; lt. genl. Koos Bischoff, voormalige leërhoof van operasies; en Groenewald.

Die roete na die volkstaat wat die DvG voorsien het, het ingehou dat die regses wegbeweeg van parlementêre politiek na uittarting van die stelsel – aanvanklik deur passiewe weerstand, maar uiteindelik deur 'n gewapende stryd. "Ek het die generaalstrategie ontwerp om die Front se saak te bevorder," vertel Viljoen. Dit het op drie bene berus:

• Bou 'n magsbasis deur massasteun onder die Afrikaners te verkry.

• Sodra die magsbasis gevestig is, begin oor selfbeskikking onderhandel met die TBVC-lande (tuislande) wat onafhanklik wil bly, die regering en die ANC.

• Indien onderhandelings nie slaag nie, gaan oor na geweld. Indien geweld geleentheid bied vir verdere onderhandelings, volg dié roete. Die doel van geweld is

nie om die regering omver te werp nie, maar om hulle na die onderhandelingstafel te dwing.

Onder Viljoen se leiding het die direktoraat toe op die volgende aantal strategieë besluit:
• ’n Politieke strategie. ’n Alternatiewe bedeling gegrond op selfbeskikking moes daargestel word. Die Afrikaner moes wakker gemaak word. Vir dié doel is 160 vergaderings landwyd gehou. Veral die kwessie van selfbeskikking is beklemtoon en die mense is gewaarsku teen De Klerk, wie se onderhandelingvermoëns nie kon opweeg teen dié van Mandela, Joe Slovo en Arthur Chaskalson nie.
• Propaganda. Groenewald, wat die deskundige op dié gebied was, moes propagandaveldtogte van stapel stuur.
• Militêre strategie. Die uitgangspunt was deurentyd dat daar met die vuurwapen in die hand geargumenteer moet word.

Die AVF het baie vinnig gegroei – in so ’n mate dat sommige KP-leiers bekommerd opgemerk het dat die Front met die volk weghardloop. Vercueil bevestig dat die meeste KP-Volksraadlede nie juis entoesiasties was oor die AVF nie omdat hulle onrustig geraak het oor hul eie posisie in die dampkring van regse politiek. Die KP’s het ook nie leiding geneem om vergaderings van die AVF toe te spreek nie.

Bruwer het geglo die grootste fout wat gemaak is, was

om dr. Ferdie Hartzenberg, leier van die KP, tot voorsitter te verkies – die Front moes ’n nie-politieke organisasie wees. Dit was ook ’n fout om die AWB op die uitvoerende raad toe te laat. Terre’Blanche en sy AWB-lede se ongedissplineerde optrede sou later groot verleentheid vir die BKA en die AVF veroorsaak.

Die AVF het geen voorafkennis gehad dat die KP aan Kodesa sou onttrek nie. Dit onttrekking het ’n totaal nuwe situasie geskep en gelei tot die stigting van die Vryheidsalliansie (VA). Dié alliansie het die tradisioneel onafhanklike state (tuislande) en die AVF, Inkatha Vryheidsparty en die KP saamgesnoer as teenvoeter vir die ANC. Die DvG het intussen besluit om direk met die ANC te onderhandel. Viljoen meen Mandela en sy topstruktuur het respek vir die AVF en veral die DvG gehad. Ten spyte daarvan het die VA baie sterk daaroor gevoel dat die DvG hul onderhandelings met die ANC moet opskort sodat die VA dit kon oorneem.

Dit het egter duidelik geword dat Mandela eerder met die generaals as die VA onderhandel het. “Ek moet sê, ons het baie beter gevorder met onderhandelings oor die Afrikaner se saak as wat die geval was met die De Klerk-regering,” is Viljoen se slotsom oor die onderhandelings. “My gevoel was dat die ANC die magsgroei in die VA gevrees het, aangesien die alliansie daarna gestreef het om die ganse swart bevolking in Suid-Afrika agter hulle te monster.”

Die BKA was die belangrikste inisieerder om die AVF te stig en het sodoende daarin geslaag om regse politieke partye en ander rolspelers wat sterk sentimente oor die Afrikaner se voortbestaan gehad het, bymekaar te bring. Die Aksie het Viljoen se betrokkenheid by die AVF as ’n baie belangrike mylpaal in hul stryd beskou aangesien die oudgeneraal vorige versoeke uit regse geledere om betrokke te raak van die hand gewys het. Sy troepe het die hoogste respek vir hom gehad omdat hy tydens operasies in Angola dikwels saam met hulle voor in die aanvalslinies was. Hy het as ’n “soldaat se generaal” bekend gestaan.

**Terre’Blanche knor vir die AVF**

Uit Ventersdorp het Terre’Blanche en sy AWB-“generaals” die stigting van die AVF glad nie so gelate aanvaar nie. Die beweging was nie gelukkig daaroor dat twee veteraan-weermaggeneraals soos Viljoen en Groenewald in die kollig was nie. In ’n amptelike verklaring het die uitvoerende raad (UR) gewaarsku dat die stigting van die AVF met agterdog bejeën moet word: “Die AWB weet nie wie het vir Tienie Groenewald opdrag gegee om ’n verenigde regse groep te stig nie, maar vind dit vreemd dat dit nie met sy leier of sy generale staf uitgeklaar is nie. Die feit dat die nuwe beweging met die media gaan staan en praat het voordat daar met die AWB gepraat is, maak die alliansie se stigting des te meer bedenklik.”

Die beweging het gewaarsku dat, hoewel hy bereid was

om met enige regse groepering oor eenheid en gesamentlike strategieë te onderhandel, hy nie kon toelaat dat daar op die drempel van 'n rewolusie verwagtinge by die volk geskep word wat nie verwesenlik kon word nie. "Dit is in elk geval net weerligafleiers wat eerder verdeling saai as om te konsolideer."

Terre'Blanche het ontken dat hy of die generale staf aan een van sy senior offisiere toestemming gegee het om die stigtingsvergadering by te woon.

**Die Potchefstroom-beraad**

Kort op die hakke van die stigting van die AVF is daar besluit om BKA-lede landwyd behoorlik te motiveer en in te lig oor die pad vorentoe. Die Potchefstroom-beraad is vir hierdie doel belê. In Mei 1993 het sowat 20 000 boere van elke uithoek in die land na Olënpark in Potchefstroom gestroom. Die reusebyeenkoms moes as magsvertoon dien en terselfdertyd die moreel van die boere ophef. Die regering het die adjunkminister van landbou, Tobie Meyer, op sy eie versoek soontoe gestuur.

Die boere was ongelukkig oor die manier waarop die regering die landbou binne die sfeer van die land se politiek misbruik het. Bruwer en Piet Gouws, president van die Vrystaatse Landbou-unie, het voorgesit. Sowel Boet Fourie, voorsitter van SALU, as Meyer is tydens die byeenkoms uitgejou. Veiligheidspolisiemanne in privaatklere het gesorg dat die twee mans die stadion veilig kon verlaat. Albei van hulle kon 'n duidelike

boodskap aan die regering oordra – die boere was keelvol vir die manier waarop hulle behandel is.

Viljoen was ook teenwoordig – aanvanklik onopsigtelik, maar toe word hy opgemerk en aangepor om op die verhoog te klim. “In daardie stadium van die stryd was heelparty van die boere nog onder die indruk dat gewelddadige weerstand teen die regering en die ANC sou volg,” vertel Bruwer. “Diegene wat onbewus was van Viljoen se geheime rol by die BKA het daarop aangedring dat hy die leiding moet neem.”

Viljoen het formeel die leier van die BKA geword. Bruwer sê hierna was Viljoen verantwoordelik vir baie van die aksies wat die BKA van stapel gestuur het. “Hy het altyd gesorg dat almal baie verantwoordelik optree,” is die enigste wat Bruwer laat deurskemer oor die BKA se geheime bedrywighede.

Viljoen het op die verhoog daarop aangedring dat die regering die onderhandelings onmiddellik staak. Hy het verduidelik dat die toename in terroristiese aktiweite daarop gemik was om in ’n baie belangrike fase van die onderhandelingsproses vrees by die onderhandelaars in te boesem. Viljoen het die onstabiliteit en veiligheidskrisis in die land aan die naïwiteit van die De Klerk-regering en die staking van militêre optrede teen die ANC toegeskryf. “Die werklike gevaar is nie swart nasionalisme nie, maar kommunisme,” het hy gesê.

Die media het die groot groep regses se houding as “militant, maar beheersd” beskryf.

Viljoen het aan die groot kontingent plaaslike en buitelandse joernaliste gesê hy voorsien "probleme" indien die veiligheidmagte onder gesamentlike politieke beheer geplaas word sonder dat die wit bevolking die geleentheid kry om deel te neem aan die skryf van 'n nuwe grondwet. Hy het ook boere van die verhoog af gewaarsku om hulle daarop voor te berei dat nog baie van hulle sou sterf voordat probleme opgelos sou word. Volgens hom was die politici, en nie die veiligheidsmagte nie, die oorsaak dat wet en orde in duie stort. Drie ultimatums is aan die regering gestel:

• Die "bloed sal vloei" indien skole multikultureel word.
• Die burgermaglede sal aan die kommando's onttrek indien die veiligheidsmagte onder gesamentlike bevel van die regering en die ANC/PAC geplaas word.
• Indien nog een boer vermoor word, gaan alle boere hulself verdedig asof daar oorlog is.

Leonard Venter het ook op die beraad namens die BKA gedreig dat die boere nie langer voedsel aan die markte sou voorsien nie mits die regering finansiële hulp aanbied.

Pik Botha, minister van buitelandse sake, het na aanleiding van die Potchefstroom-beraad namens die regering via die media 'n beroep op die regses gedoen om na rede te luister. Die regering was ook bekommerd oor die veiligheidsituasie in die land, maar verdere polarisasie was nie die antwoord nie. "Dreigemente en ultimatums sal nie bydra tot 'n vreedsame oplossing vir die land se probleme nie. Ek wil dit benadruk dat die regering nie

voor geweld en dreigemente sal kapituleer nie."

Namate die BKA van krag tot krag gegaan het, het nuwe probleme kop uitgesteek. Die beplanningsgroepe het te groot geword en die Aksie was kwesbaar vir infiltrasie deur regeringspioene. Onderweg na 'n vergadering het Viljoen aan Bruwer vertel alles wat bespreek word lek na intelligensie-agente uit en is reeds die volgende dag as amptelike intelligensieverslae aan die regering beskikbaar. Hy is teen die spioene gewaarsku. Bruwer het gewonder hoe Viljoen die situasie sou hanteer. Viljoen het toe opdrag gegee dat almal wat by die vergadering teenwoordig was na 'n ander perseel verskuif. Dit was 'n leë huis. By die huis het hy 'n paar manne opdrag gegee om sekere take te gaan verrig en aan hom terug te rapporteer. "Ek het toe besef hy het geweet wie is die informante en dat hy hulle op dié manier uitgeskakel het."

**Radio Pretoria op die lug – lisensie of te not**

Gedurende September 1993 is die AVF se rebelle-radiostasie – Radio Pretoria, op 102.5 FM – gestig en het 'n uitsaailisensie ontvang wat vir slegs drie dae geldig sou wees. Die eerste uitsending het om sesuur op Saterdag 18 September 1993 begin. Só het die regses hul eie amptelike spreekbuis gekry. Dit was die begin van 'n jare lange stryd om uitsaairegte.

Die tydelike, mobiele uitsaaistasie is op die Donkerhoek-terrein sowat 30 km oos van Pretoria staangemaak. Reeds van vroegoggend af het ondersteuners

hulle met hul piekniekmandjies onder die koeltebome tuisgemaak. Die slagspreuk van die nuwe radiostasie is op groot baniere vertoon: *Die radio met grense*, wat in skrille kontras was met dié van die SAUK se nuwe Afrikaanse radiostasie, Radio Sonder Grense (RSG).

In sy inwydingstoespraak het Viljoen benadruk die AVF sou nie aanvaar dat die Afrikaner se kultuur bedreig word nie. Daar was 'n dringende behoefte aan 'n eie radiostasie, het hy gesê. "Die volk het 'n behoefte aan 'n stem wat met geloofwaardigheid met hom praat." Met verwysing na die SAUK het Viljoen gesê daar word nie meer voorsiening gemaak vir die behoeftes van die Boerevolk nie. "Afrikaans Stereo is nie meer volksgerig nie. Die nuwe SAUK sal vervreemding laat toeneem. Ons eis die vrye spraak van die Afrikanervolk," was sy woorde.

Die radiostasie, waarvan die bandwydte in daardie stadium baie styf ingedruk was tussen Afrikaans Stereo en Radio Vyf (vandag Five FM), het hom toegespits op Boeremusiek en Duitse marsmusiek. Oud-omroepers van die SAUK, soos Anita Armand en Johannes van der Walt, het uitgesaai.

Skaars 'n week ná die opening van die stasie het die druk van regeringskant al hoe feller geraak. Die regering was bekommerd oor die impak wat Radio Pretoria se retoriek oor verset in dié uiters kritieke tyd van die land se politieke bestel kon hê en het gedreig om die ongelisensieerde radiostasie te sluit. Die AVF het die

regering gewaarsku dat enige poging om die stasie se rebellestem stil te maak die vuurhoutjie by die kruitvat van regse woede kon wees. “Ons dink die owerheid weet nie werklik watse teenstand hulle by die radiostasie te wagte kan wees nie,” het Viljoen gewaarsku.

Groenewald het aan die media gesê hulle sou nie toelaat dat enigiemand die radiostasie sluit nie. “Dit is nou, ná al die steun en aanmoediging wat ons van die volk ontvang het, nie meer moontlik om die stasie te sluit nie.” Volgens hom was die regses nie daarop uit om die regering met die bekendstelling van Radio Pretoria te tart nie. Die aanvanklike aansoek om ’n lisensie het in goeie gees geskied. Die voorwaardes was egter onredelik. Dit was nooit die doel van Radio Pretoria om blatante politiek uit te saai nie “Ons primêre doel was nog altyd ’n kultuursender vir die Afrikaner. Waar trek mens die lyn tussen suiwer politiek en geskiedenis?” wou Groenewald weet.

In ’n stadium is die stasie noodgedwonge dag en nag deur ’n oorlogsveteraan van 32 Bataljon, Willem Ratte, en sy Pretoria Boerekommando bewaak toe die polisie se taakmaglede daarheen ontplooi is om die stem van protes teen die regering te gaan muilband.

In 1995 het die diens sy eerste eenjaarlisensie ontvang, wat die daaropvolgende twee jaar hernu is. In 1999 is Radio Pretoria se eerste aansoek om ’n vierjaarlisensie afgekeur en het die stasie in ’n hofgeding betrokke geraak om sy uitsaairegte te beskerm. Dié stryd sou langer as agt

jaar duur voordat dit uiteindelik in 2007 in die Bloemfonteinse Appèlhof gewen is toe vyf regters die redes vir afkeuring eenparig verwerp het.

Vandag is Radio Pretoria stewig gevestig as ’n gemeenskapsradiodiens met ’n aantal uitsaaitorings wat die grootste deel van die ou Transvaal bedien en duisende luisteraars deur middel van satellietskottelontvangs bereik. Of dié diens in die toekoms daarin sal slaag om ‘n jonger geslag luisteraars te trek, bly ’n ope vraag.

Op 16 Oktober 1993 het Afrikaners in hul duisende na Kerkplein in Pretoria opgeruk vir ’n AVF-saamtrek. Sowat 3 000 mense het daardie Saterdagoggend binne ’n laer van lemmetjiesdraad en swaar gewapende polisiemanne ’n mandaat aan die Front gegee om voort te veg vir die selfbeskikking van die Afrikaner. Gaye Derby-Lewis het ook by die saamtrek opgedaag en is op die verhoog verwelkom.

In sy toespraak het Viljoen verwys na die streng veiligheidsmaatreëls soos die drie lae lemmetjiesdraad en dit betreurenswaardig gevind dat dit nodig was om die Afrikaner se veiligheid in sy eie land te verseker. Hy het gewaarsku dat die Front militêr onbetwisbaar die sterkste in die land was, met steun in die polisie én die weermag. Hy het beklemtoon dat AVF-lede ook geestelik gereed was vir die stryd wat wag. “Die Afrikanervolk staan sterk.”

Viljoen het gesê die Front sal hom steeds beywer om ’n

politieke oplossing vir die land te probeer kry waarmee almal tevrede sal wees, maar ook gewaarsku dat Suid-Afrika op ’n kop-aan-kop-botsing afstuur. “Kemptonpark se grondwetlike onderhandeling is nie in ooreenstemming met die denkrigtings van die mense op die grond nie. As die Afrikaner nie die kans kry om te beding vir sy regte nie, jaag julle ons in ’n oorlog in.”

Hartzenberg het in sy toespraak gesê die Afrikaner sal eerder sterf as om sy vryheid prys te gee. Met verwysing na die toekenning van die Nobelprys vir Vrede aan De Klerk en Mandela (vir die bewerkstelliging van ’n vreedsame oorgang na demokrasie) het hy gesê hulle ontvang ’n vredesprys vir die grootste geweld wat nog in die land gepleeg is.

**Wapens buit in die Noord-Transvaal**

Daar was baie groot besorgdheid in veiligheidskringe oor die BKA se betrokkenheid by die strooptog van drie ton wapens, ammunisie en plofstof aan die begin van November 1993 uit ’n weermagarsenaal by die Karee-weermagbasis (voorheen Pietersburg-lugmagbasis) in Pietersburg (nou Polokwane). Die omvang van die operasie en die militêre presisie waarmee dit uitgevoer is, het skokgolwe in regerings- en ANC-kringe veroorsaak. Kommer is weer eens uitgespreek oor die regse bedreiging vir die vredesonderhandelings.

Tien mans is binne 48 uur ná die voorval deur die polisie in hegtenis geneem en ingevolge die wet op

binnelandse veiligheid vir ondervraging aangehou. Al die manne was boere uit die distrikte van Levubu en by Bandelierskop tussen Louis Trichardt en Pietersburg. Vyf van die aangehoudenes was lede van die Boereweerstandsbeweging (BWB) se sogenaamde spesiale magte, wat verantwoordelik was vir die bewaking van Gaye Derby-Lewis nadat sy uit die tronk vrygelaat is vir die sluipmoord op Chris Hani. Die polisie het daarin geslaag om sowat 24 000 R1-koeëls, 72 000 .22-koeëls, 200 60mm-mortiere, 200 handgranate, ’n groot volume plofstof en ’n aansienlike getal knaldoppies terug te kry.

In daardie stadium was die BKA aktief besig om ondergrondse selstrukture in dié gebied sowel as in die Oos-Transvaal (nou Mpumalanga) te vestig – dorpe soos Bronkhorstspruit, Middelburg en Witbank is as brandpunte genoem. Swavelpoort net buite Pretoria is uitgesonder as een van die gebiede wat in daardie stadium reeds oor ’n volledige ondergrondse selstruktuur beskik het.

**Regse soldate uit die buiteland**

In Januarie 1994 het drie Duitsers, by name Thomas Kunst, Stephan Rays en Alexander Neidlein, in vreemde omstandighede op die ou Jan Smuts-lughawe aangekom. Hulle het lus gehad vir oorlog. Nadat hulle ’n jaar lank aan die kant van die Kroate teen die Serwiërs en Moslems in Oos-Europa geveg het, het hulle nuwe avontuur in Suid-Afrika kom soek. Sowel Rays as Kunst was bekendes in

die Reeperbahn-rooiligdistrik in Hamburg, Duitsland, waar hulle vroeër as uitsmyters gewerk het.

Kort ná hul aankoms het hulle by die bewaking van Radio Pretoria betrokke geraak. Daar het hulle vir die mense vertel hulle het gekom "om Moslems te skiet". Suid-Afrika se eie Rambo-bosvegter, Horst Klenz, het hulle vir sy ondergrondse bedrywighede by die radiostasie afgerokkel. Klenz het aanvanklik berugtheid verwerf toe hy in Augustus 1989 saam met Leonard Veenendaal, Arthur Archer en Darryl Stopforth 'n kantoor van Untag, die vredesmag van die Verenigde Nasies (VN) in Outjo, Namibië, aangeval het. Hulle is ná die voorval in hegtenis geneem, maar het in Desember dieselfde jaar daarin geslaag om te ontsnap en uit te wyk na Suid-Afrika.

Dit het later geblyk dat die drie Duitsers nie eens geweet het wat Klenz se regte naam was toe hy hulle by Radio Pretoria gaan werf het nie. Name soos Wolfgang, Heinrich en Freddie was sy aliasse. Teen die einde van Maart 1994 was die Duitsers in 'n hewige skietgeveg met die polisie betrokke toe die polisie na 'n 57-jarige Duitser, Heinrich Siems, gesoek het. Dit het later geblyk dat Siems een van die skuilname was wat Klenz gebruik het.

Die mees ervare van die drie Duitsers, Thomas Kunst, is deur een van konst. Danie Pretorius of konst. Jean van Schalkwyk se koeëls in die stikdonker doodgeskiet waar hy agter 'n AK47-geweer gelê het. Die gekamoefleerde AK47 het aan Klenz behoort. 'n Scorpion-masjienpistool met 'n knaldemper wat op die toneel gekry is, was ook

Klenz se eiendom. Waarheen hulle op pad was, wat hulle vir daardie nag beplan het en hoekom hulle so goedsmoeds op die polisie se patrollievoertuig losgebrand het, bly nog ’n raaisel. Die 26-jarige Stephan Rays is drieuur die volgende oggend deur die polisie in hegtenis geneem. Die derde man, Alexander Neidlein, se bewegings was in daardie stadium nog duister.

Gerugte van planne om ’n geheime volksleër van internasionale vryheidsvegters in die land op die been te bring, het kort ná die bloedige skietgeveg die ronde begin doen. Ene Heinrich Siems het Hamburg op 31 Oktober 1993 uit Suid-Afrika besoek en het werwing onder regses in dié hawestad gedoen. Die polisie vermoed dat dit inderdaad Klenz was.

Ter opvolging van die skietvoorval het die polisie ’n paar dae later ’n voormalige lid van die Wit Kommando en bekende regse lid van die Amerikaanse Ku Klux Klan, Monica Huggett, vir ondervraging aangehou in verband met haar betrokkenheid by die twee oorlewende Duitsers wat toe saam met Klenz aangehou is. Volgens die polisie het die bejaarde Huggett vir Kunst, Rays en Neidlein met hul aankoms uit Europa op die lughawe gaan oplaai en ’n tyd lank gehuisves.

Huggett was reeds in 1981 in die nuus oor haar vurige betrokkenheid by regse terreur toe sy saam met twee ander lede van die Wit Kommando, die Italianers Masimo Bollo en Fabio Miriello, deur die veiligheidspolisie aangehou is nadat die PWV-gebied onder ’n vlaag bomontploffings en

sabotasie-insidente deurgeloop het. Die ou Metro-inryteater by Midrand is byvoorbeeld deur ’n brand beskadig nadat dit vir alle rasse oopgestel is en prof. Jan Lombard, wat toe nog aan die Universiteit van Pretoria (UP) verbonde was, se kantoor is deur ’n tuisgemaakte bom beskadig omdat hy van mening was dat Natal vir Buthelezi gegee moes word. Huggett het tydens die verhoor staatsgetuie geword en Bollo en Miriello is op dertien aanklagte van sabotasie, terroristiese bedrywighede en huisbraak tot tronkstraf gevonnis.

Ses dae nadat Kunst by die Bashewe-kleinhoewes in Tierpoort oos van Pretoria doodgeskiet is, is Klenz en Neidlein in ’n polisieklopjag op ’n kleinhoewe in die Boschkop-omgewing buite Pretoria in hegtenis geneem terwyl hulle in ’n motor gelê en slaap het.

Die polisie se deurbraak met hul ondersoek na die ondergrondse bedrywighede van buitelandse regses in Suid-Afrika het gekom toe die 46-jarige Ronald Deuster, ’n Hollandse huursoldaat en gewese lid van die Franse Vreemdelinge-legioen, wat tydens die burgeroorlog in Bosnië gewerf is om vir die regses te kom veg, hom oorgegee het. Hy is in beskermde aanhouding geneem en het waardevolle inligting voorsien oor die bittereinders wat nie bereid was om die veranderde demokratiese bestel in die land te aanvaar nie.

Deuster het in April 1994 saam met twee Duitse rekrute uit Europa in Suid-Afrika aangekom. Hy is egter ontnugter deur die amateuragtige wyse waarop regses in Suid-Afrika

hul ondergrondse stryd op die been probeer bring het. Hy het saam met ander buitelandse huurvegters en regse Suid-Afrikaners op ’n plaas buite Brits gaan laer trek, maar die groep het later uitmekaargespat. Die plaas was net ’n hanetree van Maritz se plaas, waarvandaan die rewolusie sou begin en na die res van die land moes uitkring.

’n Gewese lid van die AWB, Eddie Macintosh, die eienaar van die Silkaatsnek-natuurreservaat, het destyds aan my bevestig dat Deuster daar gewerk en homself aan die polisie gaan oorgee het. “Volgens sy dokumente was Deuster in die Franse Vreemdelinge-legioen en het hy ook in Bosnië geveg, waar hy gehoor het van die moontlikheid om in Suid-Afrika te kom veg,” het Macintosh aan my vertel. “Die AWB se oorlogspeletjies het hom egter ontnugter. Hy het gekla daar is te veel generaaltjies in die AWB.”

Die destydse uitvoerende direkteur van Interpol se nasionale sentrale buro in Pretoria, brig. John Wright, het my toe ook vertel dat sy eenheid ’n leidende rol in die identifisering van internasionale neo-Nazi-verdagtes in Suid-Afrika gespeel het. Hy het spesifiek verwys na die twee Nieu-Seelandse huursoldate – die tweeling wat as lyfwagte vir Terre’Blanche opgetree het, en die ander deurbraak wat hulle gehad het met die inhegtenisneming van ’n Franse burger in Natal.

# HOOFSTUK 4
# KODESA – DIE AWB MAAK SKANDE

## Chaos op Kemptonpark

Dit was veronderstel om ’n vreedsame BKA-protesoptog te wees, maar toe die AWB op 25 Junie 1993 met ’n Viper-pantservoertuig deur die glaspanele van die Wêreldhandelsentrum by Kemptonpark bars, het alle hel losgebars. Die onderneming van geen geweld wat Viljoen aan die owerheid gegee het, is daarmee verbreek.

En dít deur die optrede van Eugene Terre’Blanche en sy AWB wat hulle nie by die ooreenkoms gehou het nie. Die Viper met Terre’Blanche agter op het in die voorportaal van die sentrum tot stilstand gekom en sodoende ’n pad oopgebeur vir lede van die AWB om soos miere die gebou binne te stroom en totale chaos te saai.

Swaar gewapende lede van die Ystergarde en Wenkommando het afgevaardigdes van Kodesa en joernaliste voor die voet aangerand terwyl hulle die gebou beset het. Hulle het opgestorm na die eerste verdieping waar die onderhandelingslokale was. Afgevaardigdes het paniekbevange gevlug. Hoewel daar ’n groot kontingent polisie op die toneel was, het dit gelyk of hulle totaal

onkant betrap was terwyl AWB-lede ongehinderd met swaarkalibergewere en handwapens by hulle verbygestroom het. In die voorportaal het die regses vlae rondgeswaai, plakkate met slagspreuke vertoon en beledigings rondgeslinger. Daar was selfs ’n kadetorkes wat vir marsmusiek gesorg het.

Viljoen het die manne tevergeefs oor ’n luidspreker tot orde geroep; hulle het eerder Terre’Blanche se opdragte uitgevoer. Teen tienuur die oggend het meer as eenhonderd AWB-lede daarin geslaag om die sentrum te beset en die onderhandelingskamers oor te neem terwyl “Die Stem” gesing is. Toe die polisie uiteindelik tot verhaal kom, is toestande in die voorportaal onder beheer gebring en die AWB-lede uit die gebou gedwing.

Groenewald het agterna namens die AVF ontken dat die gewelddadige besetting van die gebou ’n teken was dat die DvG beheer oor hul mense verloor het. Hy het aan die media openbaar dat die besetting van die sentrum teen die wense van die Front uitgevoer is. Terre’Blanche en sy AWB-stormtroepe het weer eens bewys dat die AVF-alliansie hulle nie kon vertrou nie. Die probleem waarmee die DvG te kampe gehad het, was dat die ekstremistiese AWB deel van die hoofbestuur van die AVF was. Die vraag het onwillekeurig opgeduik of Terre’Blanche die AWB nie dalk misbruik het vir ’n geheime agenda om in die hande van die vyand te speel nie.

Intussen het Viljoen sy kommer oor die gewelddadige oorname van die Wêreldhandelsentrum deur sekere

onbeheerbare elemente in regse kringe uitgespreek. Volgens hom is die protesbyeenkoms vooraf behoorlik beplan en het die militante AWB in geen stadium aangedui dat hulle die gebou wou beset nie. Hy het dit ook benadruk dat die optrede nie volgens plan verloop het nie en dat die AVF nie sou toelaat dat sy toekomsplanne deur klein ekstremistiese groepe ontwrig word nie.

**Terre'Blanche sê dit was húl operasie**

Die Wêreldhandelsentrum was suiwer 'n AWB-operasie, stel Terre'Blanche sý kant van die saak nog kort voordat hy op 4 April 2010 grusaam op sy plaas buite Ventersdorp vermoor is. "Dit is hoe ek nog altyd van die boere gehou het. Niks is beplan nie, maar toe dinge gebeur, het dit op groot skaal losgebars en ons kon vir die wêreld wys ons stuit vir niks en niemand nie. Wat sou dit help om in groepies in die straat voor die sentrum rond te staan en betoog?"

Alec Cruywagen en Dirk Ackermann was in die Viper-pantservoertuig. Cuywagen het met die Viper tot reg voor die Wêreldhandelsentrum se glaspaneelhoofingang gery. "As hulle nie die deure vir ons gaan staan en sluit het nie, sou ons nie die plek bestorm het nie. Ek sê nog vir Cruywagen as hy die koppelaar nou los, sal hy met gemak met die pantserkar deur die glasvoordeure kan bars."

Dit was asof die sluise van 'n oorvol dam oopgaan toe die glaspanele aan flarde spat en AWB-lede links en regs en agter die Viper aan by die sentrum instroom. Swaar

gewapen en aggressief, het hulle geen weerstand of teëpraat van enigiemand geduld nie. Volgens Terre'Blanche het hy nooit gedink dit sou so maklik wees om die sentrum te beset nie. Die polisie was stomgeslaan en het nie geweet wat om te doen nie. Soos miere het sy mense die sentrum inbeweeg en dit reggekry om tot in die hart van die grondwetlike samesprekings te vorder. "Dit was 'n treffende operasie gewees," vertel hy.

"Daardie dag het weer bewys dat die regse groeperinge nie met mekaar oor die weg kom nie," verduidelik Terre'Blanche. "Dit is so jammer, maar dit was waar. Wat het Viljoen daar gesoek? Dit was 'n absolute AWB-beplande dag gewees. Ons wou ons verset teen die Kodesa-onderhandelinges aan die wêreld demonstreer." Hy vertel met 'n breë glimlag hoe sommige NP-ministers so bang was dat hulle in yskaste in die kombuis gaan wegkruip het. "Die kleurvolle Indiër-politikus van Durban, Amichand Rajbansi, het ook in die proses 'n taai klap van een van my manne gekry," glimlag Terre'Blanche.

Terre'Blanche het ná die gebed en sang deur sy beweging se lede daarop aangedring dat Dawie de Villers en Roelf Meyer, De Klerk se hoofonderhandelaars by Kodesa, uit die kombuis kom waar hulle geskuil het en met hom kom praat. "En hier kom dapper Dawie uiteindelik aangestap met sy moed in sy skoene," beskryf Terre'Blanche die scenario met 'n vonkel in sy oog. Aanvanklik was De Villiers se reaksie dat hy nie met

iemand soos Terre’Blanche wil praat nie. “Ek vra hom toe hoe ek hom moet aanspreek: ‘Is jy dominee De Villiers? Is jy Springbokkaptein De Villers of is jy doktor De Villiers?’ en sê vir hom: ‘Jy was in elk geval die eerste Springbok wat nie die Geloftedag eerbiedig het nie toe jy, as ’n man van God, ’n NG-predikant, die eerste een was wat op 16 Desember in Engeland gaan rugby speel het en ons heiligste dag verag het.’”

Terre’Blanche was nog besig om De Villiers se kop behoorlik te was, toe kom Viljoen, Groenewald en adv. Tom Langley die raadsaal binnegestap. Volgens Terre’Blanche het hy dit baie duidelik aan De Villiers gestel dat hulle bereid was om die gebou onder sekere voorwaardes vreedsaam te ontruim. Hy het Langley nader geroep en gevra om namens die partye ’n skriftelike ooreenkoms op te stel sodat daar nie agterna misverstande ontstaan nie. “Ons was bereid om te gaan solank niemand op die terrein of agterna in hegtenis geneem word nie,” was Terre’Blanche se voorwaarde vir ’n vreedsame skikking. “Dagvaar ons eerder agterna, maar moenie my mense gaan loop en toesluit nie,” het hy gewaarsku.

Langley het toe net daar ’n ooreenkoms opgestel wat deur beide Terre’Blanche en De Villiers onderteken is. Die ink was nog skaars droog op die ooreenkoms en die laaste regse was nog besig om die plek te ontruim, toe slaan die veiligheidspolisie al toe op hul huise. Elf AWB-lede is ingevolge spesiale wetgewing aangehou en moes binne 48 uur ná ondervraging aangekla of vrygelaat word.

Kort hierna het die AWB se UR ’n verklaring uitgereik en gewaarsku dat die polisie daarvoor verantwoordelik gehou sal word indien die veiligheid van Terre’Blanche of sy gesin in die gedrang sou kom omdat sy lyfwagte gearresteer is. Ernst van der Westhuizen, adjunkleier van die AWB, het in sy verklaring gemeld dat die sewe lede van Terre’Blanche se lyfwag-eenheid geen oortredings begaan het nie, maar bloot hul leier beskerm het.

“Wat my die ergste gegrief het, was dat van die mans se vroue na polisiekantore in swart woongebiede soos Soweto geneem en daar opgesluit is,” roep Terre’ Blanche die gebeure in herinnering. “As dít nie intimidasie en viktimisering was nie, weet ek nie so mooi nie. De Klerk het geweet hoe om sy Gestapo teen ons aan te wend.”

**Dries Kriel se weergawe van die fiasko**

Dries Kriel, AWB-lid en meesterbomplanter, was gemoeid met die vestiging van die AWB en BKA se ondergrondse netwerke toe hy die oproep kry om deel te wees van die operasie by die Wêreldhandelsentrum. In sy eie woorde het hy vertel dat hy dit teen sy sin gedoen het. Hy was ten gunste van die onderhandelings en erg gegrief omdat Hartzenberg aan Kodesa onttrek het. “My persoonlike siening was nog altyd dat die Boerevolk op alle forums verteenwoordig en by alle onderhandelings betrokke moet wees,” is sy woorde. “Terwyl ek destyds in die ou Transvaal ondergronds terreur gevoer het om aan ons regse leiers bedingingsmag te gee, het hulle om die belaglikste

redes denkbaar nie aan die onderhandelings deelgeneem nie. As vryheidsvegter was dit vir my ondenkbaar dat ons onder gevaarlike omstandighede terreur moes voer, maar dat regse organisasies afwesig was van forums waar hulle eise moes stel."

Volgens Kriel het hy destyds 'n beroep op regse organisasies gedoen om deel te neem aan Kodesa, al was dit dan ook net om eise te stel. "Tot my en my kamerade in die stryd se teleurstelling het Hartzenberg in die pers op my versoek gereageer en my afgemaak as deel van 'n regeringsprojek wat regses ondermyn. Wat hy destyds nie geweet het nie, was dat terwyl hy en sy medevlagswaaiers en grootpraters saans in 'n warm bed gelê het, ek en my vriende 'n lewensgevaarlike stryd gevoer het in die hoop om aan dieselfde Hartzenberg bedingingsmag te gee. Ongelukkig was hy en ander regses te kortsigtig om die maneuver te snap en moet die volk vandag 'n duur prys vir hulle leiers se kortsigtigheid betaal."

Vir Kriel was dit duidelik dat talle regse leiers eerder gewild wou wees as om leiding te neem met ongewilde, maar strategies korrekte, oproepe op die volk. Op die lange duur word hulle tot irrelevantheid verdoem, is sy mening. "My ondervinding in die vakbond het my geleer dat indien 'n party weier om aan onderhandelings deel te neem, hy onmiddellik die morele oorhand verloor en die saak wat hy dien, benadeel. Dit was dus teen my sin dat ek gehoor gegee het aan die oproep van die AVF om 'n aksie by die Wêreldhandelsentrum by te woon," is Kriel se

reaksie.

Met sy aankoms by die Wêreldhandelsentrum was dit vir Kriel duidelik dat daar geen beheer oor die massa was nie. Hy het dadelik sy kommer teenoor sy vriende uitgespreek dat die situasie 'n herhaling van die Slag van Venterdorp kon word waartydens De Klerk in die veiligheid van 'n pantservoertuig na die stadsaal vervoer moes word vir 'n NP-vergadering en onskuldige mense in die daaropvolgende geweld dood is.

Kriel was deel van die groep wat voor was toe die massa begin oproerig raak en hulle van agter af tot teen die glaspanele gedruk het. "Die groepe het saam met die voertuig wat voor die gebou stelling ingeneem het, beweeg. Toe gee die glaspaneel mee weens die druk. Die polisie het lankal onttrek en ons stroom toe die gebou binne," vertel Kriel. Hy het tot en met sy dood vas geglo dat dit 'n bestiering was dat die senuweeagtige polisiemanne nie op die skare regses begin skiet het nie. Soos hy dit gesien het, was die enigste rede daarvoor die respek wat Viljoen as oud-weermaggeneraal by die mense afgedwing het.

"Ek het met die trap op beweeg, verby radelose sekuriteitsmanne wat met hulle haelgewere geretireer het, tot ek my in die onderhandelingsaal bevind het, waar ek op 'n stoel gaan sit het. Voor my op die onderhandelingstafel was geskryf: 'Traditional leaders'. Ons het besef verskeie van die onderhandelaars, onder andere Meyer, was in die gebou vasgekeer. Die gedagte

het by my opgekom dat ons die mense as gyselaars moes neem. Ons kon dan eise stel en die oë van die wêreld op die Boerevolk se dilemma en sy billike strewe na selfbeskikking vestig," is Kriel se woorde.

Krappies Cronjé van die Mynwerkersunie (MWU) het ook later die saal ingekom. Toe hy die televisiekameras sien, het hy met groot bravade en handgebare voor die TV geparadeer. "Arme Krappies, jy is steeds onder die indruk dat die stryd net 'n speletjie is – vandaar jou vertoning voor die kamera," het Kriel gedink.

Kort op sy hakke het Terre'Blanche en die AVF-leiers die saal binnegekom. Terre'Blanche het gevra dat hulle saam bid. Almal is toe gevra om die gebou te ontruim, aangesien De Villiers die versekering gegee het dat indien hulle die gebou verlaat, hulle van vervolging gevrywaar sal word.

Kriel is terug Welkom toe waar hy by die Yster-en Staalvakbond gewerk het. Enkele dae ná die bestorming van Kodesa stop hy vroeg die oggend voor die vakbond se gebou om te gaan werk. Skielik was daar net polisiemanne waar jy kyk. Hy herken maj. Van Schalkwyk van die veiligheidspolisie en Kriel kyk hom vraend aan oor die magsvertoon.

"Ag, ou Dries," het hy gesê, "ons kom haal jou, jong. Jy weet seker wat julle daar by die Trade Centre aangevang het?" Kriel sê hy was nie verbaas nie, maar het tog gewonder wat van Meyer en De Villiers se leë beloftes geword het.

**Constand se oorlogspraatjies maak die ANC en De Klerk bang**

Hoewel Viljoen en Groenewald baie ongelukkig was oor die wyse waarop die protesaksie by die Wêreldhandelsentrum in geweld ontaard het, het die ANC en die regering terdeë kennis geneem van die regses se magsvertoon in die hart van die grondwetlike onderhandelinge. Viljoen en sy medegeneraals se waarskuwings was nie ydele dreigemente nie – die AVF was inderdaad 'n semimilitêre mag waarmee rekening gehou moes word.

Kort ná die voorval het Viljoen se tweelingbroer, prof. Braam Viljoen, by 'n forum wat deur die Instituut vir 'n Demokratiese Alternatief vir Suid-Afrika (IDASA), nou die Instituut vir Demokrasie in Suid-Afrika, in Durban gereël is, gewaarsku die regse bedreiging moet ernstig opgeneem word. Die twee broers het nie langs dieselfde politieke vuur gesit nie. Braam was 'n liberalis in murg en been en 'n voormalige teoloog wat toe voorsitter van die Noord-Transvaalse tak van die Nasionale Vredeskomitee was.

Hy was van mening bilaterale samesprekings tussen die ANC en die regses kon die geweld by die Wêreldhandelsentrum voorkom het. Hy het voorspel dat die AVF baie vinnig die meeste wittes in die land sou verteenwoordig en dat dit die onderhandelings om demokrasie nadelig sou beïnvloed. Die regses, het hy gewaarsku, het 'n baie wyer ondersteuningsbasis as net die

konserwatiewe Afrikaners. Hulle veg met hul rug teen die muur en "as hulle nie een of ander erkenning kry nie, is ek bevrees dat ons probleme kan verwag, en selfs geweld".

Braam, wat betrokke was by samesprekings met die konserwatiewe groepe, het gesê hy glo nie die AVF gaan daarin slaag om sy idee vir 'n volkstaat aan die onderhandelingspan by Kemptonpark te verkoop nie. Maar hy kon tog voorsien dat hulle een of ander ooreenkoms deur bilaterale onderhandelings met die ANC sou kan beding. Volgens hom was 'n Afrikanertuisland nie uitvoerbaar nie, maar hy het tog gevoel dat daar 'n kompromie gevind kon word vir 'n vorm van "plaaslike onafhanklikheid" vir gemeenskappe "eerder as om 'n tuisland te hê, volgepak met Afrikaners wat hulle aan die res van die land onttrek". Sy gevoel was dat die regses betrek moes word by onderhandelings om hulle by die demokratiese proses in te trek.

Terwyl hy gewaarsku het teen die regses wat na wapens wou gryp, het hy aangedui hy het uit samesprekings met dié groepe agtergekom hulle was nie seker wat hulle met geweld kon bereik nie. Hy was ook bekommerd dat stoere konserwatiewes kon knak en irrasioneel op "blindelinge verwoesting en sinnelose bloedvergieting" besluit. Die regses kon ook daarop hoop om toegewings af te dwing deur geweld wat, volgens hom, 'n belangrike aspek van die onderhandelings geword het. Oor die toekoms was hy in daardie stadium baie optimisties en het gesê: "Niks is nié onderhandelbaar nie. Ek is oortuig daarvan dat die

toekoms van die land in die verstandhouding tussen die Afrikaner en die ANC lê."

Onderwyl Viljoen se liberale broer in Durban 'n positiewe prentjie van die toekoms geskilder het, was dit duidelik dat daar paniek en kommer in die geledere van die ANC en die regering geheers het oor die geweld by die Wêreldhandelstrum. Albei partye het die gebeure in Kemptonpark skerp gekritiseer en Viljoen oor sy "oorlogspraatjies" berispe.

"Genl. Viljoen en die regse leiers is besig om 'n gevaarlike speletjie met die toekoms van die land te speel," het 'n senuweeagtige Cyril Ramaphosa in 'n verklaring gesê.

"Viljoen is weer eens besig om mense aan te moedig om oorlogsdade te pleeg," het De Klerk se adjunkminister van staatkundige ontwikkeling, Fanus Schoeman, sy stem ook laat hoor.

Die ANC en die regering het in daardie stadium gereageer op Viljoen se toespraak in Pietersburg wat hy kort op die hakke van die bestorming van die Wêreldhandelsentrum gemaak het. Viljoen het tydens dié vergadering gesê die moontlikheid vir konflik in die land was so hoog dat 'n bloedbad onafwendbaar was indien die regering nie na Cosag se eise by die onderhandelingstafel sou luister nie. Hy het ook sy beroep op Afrikaners herhaal om hulle te bewapen en om drukgroepe te vorm om hul ongelukkigheid met die politieke situasie in die

land te wys.

Die IVP en die KP, albei lede van Cosag, het hul deelname aan die onderhandelings opgeskort uit protes teen die wyse waarop besluite geneem is. Hulle het die regering en die ANC daarvan beskuldig dat hulle Cosag se weerstand teen die verkiesingsdatum van 27 April ignoreer. Terselfdertyd het die IVP se afgevaardigdes by dié party se jaarlikse kongres aan hul leierskap 'n mandaat gegee om 'n wegbreekforum te stig indien die onderhandelings op 'n dooie punt sou uitloop. Sommige leiers het agterna gewaarsku dat hulle 'n private leër op die been sou bring indien die slagting onder hul ampsdraers voortduur. Meer as 350 IVP-lede het toe al in die voortslepende stryd teen die ANC in dié provinsie gesterf.

Viljoen het ook die regses se eise vir 'n onafhanklike staat herhaal en gesê die Afrikaner sal nooit onder 'n swart kommunistiese regering dien nie. Sy woorde was nog skaars koud, toe reageer Ramaphosa in 'n onderhoud en waarsku dat Viljoen moet ophou om die vure van geweld aan te blaas met sy praatjies oor 'n burgeroorlog en bloedvergieting. Sy oproep tot Afrikaners om hulself te bewapen was uitdagend teenoor die meeste Suid-Afrikaners, het Ramaphosa gekla. "Die meerderheid Suid-Afrikaners sal nie toelaat dat mense soos Viljoen hulle vertrap nie. Ons praat nie van oorlog nie, maar ons is reg vir hulle," was Ramaphosa se reaksie. Hy het 'n beroep op die regses gedoen om Kemptonpark toe te kom en hul

siening te deel. “Maar hulle moenie oor die loop van ’n geweer onderhandel nie. Ons sal dit nie duld nie.” Ramaphosa het gewaarsku dat die regses uiteindelik die siening van die meerderheid sal moet respekteer.

Schoeman het ook sy eiertjie namens die regering gelê en gesê dat elke party sy eie oogmerke wou bereik. Of hul doelwitte sal realiseer, sou eers sigbaar wees nadat die grondwet afgehandel is. Hy het ook weer beklemtoon hoe belangrik teenwoordigheid by die onderhandelingstafel was.

**Mandela raak bekommerd oor die oorlogswolke**

Op 26 November 1993 het die ANC ’n verklaring namens Mandela uitgereik waarin hy gesê het hy is bewus daarvan dat sekere regse groepe hulle regmaak vir oorlog en reeds groot wapenopslagplekke in landelike gebiede gehad het. “Pleks daarvan dat De Klerk beslissende stappe neem om dié bedreiging die hoof te bied, hou hy hom besig met kleinlike partypolitieke aanvalle op die ANC,” het Mandela na De Klerk gekap. “Dit is duidelik dat die NP ’n lamsakkige regering is en boonop totaal hulpeloos om die bedreiging te hanteer.”

Hy het ’n beroep op alle demokrate, wit en swart, gedoen om hande te vat en saam te werk om diegene te isoleer wat rassehaat en geweld aanmoedig. Hy het bygevoeg dat hy ’n hele aantal ontmoetings met Viljoen en Hartzenberg gehad het. “Vandag wil ek my beroep op hulle herhaal om op te hou om opruiende en rassistiese

uitsprake te maak en om my te help om oorlog en bloedvergieting te verhoed. As hulle dít doen, sal dit ware durf en verantwoordelike leierskap aan hulle mense bewys."

Volgens hom het die ANC langer as 30 jaar 'n bevrydingsoorlog teen apartheid geveg en die verskrikking van oorlog baie goed geken. "Ons probeer alles in ons vermoë om oorlog te verhoed. Maar as die regses probeer om 'n burgeroorlog te ontketen, sal hulle deur die demokratiese magte verwoes word. Dan sal die AVF-leierskap verantwoordelikheid moet aanvaar vir die bloed van hulle eie mense wat verspil word. As ons die pad na demokrasie en geregtigheid stap, wag daar op ons almal 'n groot toekoms," het Mandela in sy verklaring belowe. "Ek doen 'n beroep op alle Suid-Afrikaners, ongeag ras of geslag, om die pad saam met die ANC te stap."

**Terre'Blanche hou hom hardekoejawel**

Die glaspanele van die Wêreldhandelsentrum was nog skaars herstel, toe het Terre'Blanche al sy volgende geveg aan die gang gesit. Hierdie keer was dit met regter Richard Goldstone, wat die AWB-leier gedagvaar het om voor sy kommissie van ondersoek na die voorval te getuig. Terre'Blanche het geweier en die aangeleentheid is toe deur die polisie na die prokureur-generaal verwys om te besluit of hy vervolg moes word oor sy onversetlike houding.

Goldstone het na Terre'Blanche teruggekap oor die

AVF se oorlogsgeluidjies en gewaarsku dat vrede in die land nie só bewerkstellig kon word nie. “Ons moet oor vrede praat en nie oor oorlog nie. Ons moet gesels oor maniere om die geweld stop te sit, nie oor maniere om geweld aan te blaas nie.”

**Regses verwerp die voorgestelde tussentydse grondwet**

Op Maandag 25 Julie 1994 is die langverwagte tussentydse grondwet vir Suid-Afrika amptelik aan die 26 partye by die onderhandelingstafel bekend gemaak. Die beplanningskomitee het beklemtoon dat ’n aantal sake nog nie gefinaliseer was nie en deur die tegniese komitee oor grondwetsake gehanteer sou word. Dit het ingesluit konfederalisme, soos deur die KP voorgestel, die herinkorporering van die swart tuislande, nasionale simbole en tale.

Die KP veral het baie kritiek op die konsepvoorstelle gelewer. “Hierdie konsepvoorstel het alle hoop op ’n vreedsaam onderhandelde ooreenkoms vernietig. Dit dwing ’n eenheidstaat sonder federale beginsels of die voorsiening van selfbeskikking op die land en sy inwoners af.

“Die tussentydse grondwet is niks anders nie as ’n slaafse navolging van die idees van die ANC/SAKP/Cosatu-alliansie. Die bedoeling van die grondwet is eenvoudig net die voltooiing van die kommunistiese rewolusie. Dit is vyandig teenoor die

Afrikaner se belange en dit maak dit onmoontlik vir die KP om enigsins verder deel te wees van die gemanipuleerde foefies van die Kemptonpark-onderhandelings," het Hartzenberg verklaar toe die KP hom amptelik aan onderhandelings onttrek het.

Nog twee partye, die IVP en die provinsiale regering van Natal, het hul deelname opgeskort uit protes teen die rigting waarin die proses ondanks Cosag se opposisie daarteen beweeg het. Geeneen van Cosag se voorstelle is ingesluit nie. Die tussentydse voorstel het ook geen voorsiening van enige aard vir die selfbeskikking van volke of state gemaak nie. Afrikanerselfbeskikking is net eenvoudig op 'n roekelose wyse verwerp.

Hartzenberg het ook opgemerk dat die voorgestelde magte van die streke onderdanig was aan die sentrale regering en dat dit 'n swak weergawe was van die provinsiale magte van die ou Suid-Afrika. "Daar het niks gekom van die sogenaamde sterk streekregerings nie. Slegs 'n sterk sentrale regering word voorsien – presies dít waarop die ANC aangedring het. Die NP-regering het heeltemal aan die ANC gekapituleer," was Hartzenberg se laaste woorde oor sy party se siening.

Die Demokratiese Pary (DP) het die konsep verwelkom en gesê dit vorm 'n goeie basis vir verdere onderhandelings, maar dat hy twee groot probleme met die voorgestelde grondwet het. Die eerste was dat, indien die grondwet aanvaar word, dit 'n grondwet sal wees wat deur 49% van die bevolking verwerp is. Tweedens het die party

probleme gehad met die onvoldoende wyse waarop magte en funksies aan die streeksregerings voorsien word.

’n Resolusie is aanvaar ingevolge waarvan die IVP, die Natalse regering en die KP oortuig moes word om terug te keer na die onderhandelingstafel. Alle onderhandelings is dié middag summier vir twee dae opgeskort in ’n poging om omgekrapte deelnemers terug by die tafel te kry.

Cyril Ramaphosa het namens die ANC gesê die party was, ter ondersteuning van die tussentydse grondwet, bereid om agteroor te buig om die ongelukkige partye te akkommodeer. “Hulle besorgdheid kan net by die onderhandelingstafel aangespreek word en nie op straat of by perskonferensies nie.” Hy het bygevoeg dat hul afwesigheid by die onderhandelings ’n groot bron van kommer vir die ANC was. Die ANC was ook bereid om konstruktiewe samesprekings met hulle te hou om die dooie punt op te los.

Die leier van die NP se onderhandelingspan, Dawie de Villiers, het as volg gereageer: “Die regering is tevrede met die algemene benadering en met die feit dat baie van die kenmerke, soos deur die regering voorgestel, ingesluit is.” Hy was van mening dat indien die drie ongelukkige partye ernstig oor onderhandelings was, hulle hul saak by die Wêreldhandelsentrum sou gestel het. In sy daaropvolgende reaksie het die NP wal gegooi en gesê die tussentydse grondwet kan slegs as ’n eerste, voorlopige weergawe gesien word. “Die voorstelle vir ’n nuwe streeksbedeling voldoen nie aan die regering se vereistes

nie. Meer duidelikheid oor die federale aspekte van ’n toekomstige grondwet moet in die voorlopige voorstel ingebou word,” het die NP probeer paai.

**Goldstone bekyk die manewales by Kemptonpark**

Uit die Goldstone-kommissie van ondersoek se verslag oor die gebeure by Kemptonpark blyk dit dat die AVF se sekretaris, kol. Piet Botha, op 15 Junie 1993 skriftelik by die Kemptonparkse stadsraad aansoek gedoen het om die protesbyeenkoms te hou. In sy aansoek het hy gestipuleer: “Die terrein binne die sekerheidsheining sal nie betree word nie, behalwe vir ’n klein afvaardiging van sowat vyf persone namens wie daar aansoek gedoen word om ’n protesskrif binne-in die sentrum te gaan oorhandig.”

Volgens die polisie se getuienis voor Goldstone het hul aanvanklike inligting daarop gedui dat nie meer as 5 000 mense by die protesoptog sou opdaag nie. Daar was ook geen aanduiding van enige beplande of georganiseerde geweld nie, maar weens die aard van die optog en diegene betrokke is daar verwag die gemoedere sou hoog loop. Die polisie het daardie dag dus 200 beamptes by die sentrum ontplooi.

Twee dae voor die optog het hulle egter inligting ontvang dat 10 000 tot 15 000 mense verwag kon word. In die lig hiervan is daar toe besluit om die hulp van die polisie se binnelandsestabiliteitseenheid, Eenheid 19, in te roep. Die groep het egter eers elfuur die oggend by die toneel opgedaag.

Daar is voor die kommissie getuig dat die eerste mense reeds om agtuur die oggend aangekom het. Sommige afgevaardigdes en personeel wat vir werk opgedaag het, is verbaal beledig en deur lede van die AWB rondgestamp terwyl hulle by die hekke probeer ingaan het. Toe dit lyk of dinge handuit gaan ruk, het die bevelvoerende polisiegeneraal in gesprek getree met die AVF-komiteelid. Daar is gepraat oor die moontlikheid om die betogers op die grasperke binne die terrein toe te laat, aangesien die sypaadjie in Jonesstraat onvoldoende was en ’n verkeersopeenhoping veroorsaak is. Die gesprek was nog aan die gang, toe bestorm en beset die AWB die gebou blitsvinnig.

Die polisie het desperaat probeer om ’n linie tussen die betogers en die binnekant van die sentrum te vorm, maar hul pogings was tevergeefs. Ene kapt.Engelbrecht het voor die Viper gaan staan en die AWB só probeer keer om deur die glaspaneel te jaag. Hy is egter so erg deur twee lede van Terre’Blanche se Ystergarde aangerand dat sy ribbes gebreek is en hy interne bloeding opgedoen het. Die Goldstone-kommissie het beraam dat R700 000 se skade aangerig is. Tydens die uitgerekte onderhandelings tussen ’n afvaardiging van die AFV aan die een kant en Meyer en De Villiers aan die ander is daar ooreengekom dat almal die gebied sou ontruim en dat niemand in hegtenis geneem sou word nie. Die AVF het dit baie duidelik gestel dat hulle nie daarin belang stel dat Goldstone die voorval ondersoek nie.

In sy bevindinge het Goldstone gesê daar bestaan geen twyfel dat swaar gewapende lede van die AWB in uniform verantwoordelik was vir die meeste geweld en aggressie nie. Hy het ook bevind die AWB se optrede was geensins "spontaan" nie. Die wyse waarop die Viper slaggereed voor die gebou geparkeer is en die skielike uithaal van wapens was berekend en beplan. In sy aanbevelings het Goldstone hom baie sterk uitgespreek teen die dra van vuurwapens deur burgerlikes in die openbaar. "Die dra van wapens, om nie eens te praat van die rondswaai daarvan nie, is onaanvaarbaar in 'n beskaafde samelewing," het hy bevind.

# HOOFSTUK 5
# DE KLERK DRAAI DIE SKROEWE AAN VIR MANGOPE

## Die druk op genl. Georg Meiring

Die De Klerk-regering was onder geweldige druk van die ANC om seker te maak die tuislandregerings word vrywillig weer deel van die sentrale Suid-Afrikaanse regering. As hoof van die SAW was genl. Georg Meiring behoorlik tussen twee vure vasgevang. "Die aanloop tot die verkiesing was 'n baie moeilike tyd – die ANC het alles in hul vermoë gedoen om die tuislande se regerings in duie te laat stort," aldus Meiring.

Mangope wou nie bes gee nie en toe gebruik die ANC sy ondergrondse netwerke om onrus in die land te saai. Een aand kort voor die geweld losgebars het, is Meiring deur De Klerk ontbied. Pik Botha en Kobie Coetsee was ook teenwoordig. "Vir ons was dit onmoontlik om net in te beweeg en toestande onder beheer te gaan kry, want Bophuthatswana was nog 'n soewereine staat. Onthou, Suid-Afrika is toe deur 'n tussentydse regering regeer. Mangope het nooit hulp van De Klerk gevra om sy land te help stabliseer nie. De Klerk wou dié aand by my weet

hoe Suid-Afrika betrokke kon raak om die onluste onder beheer te kry. Ek het aan hom verduidelik dat die weermag slegs sal kan ingryp indien Bophuthatswana se weermaghoof my amptelik om hulp nader," vertel Meiring.

In daardie stadium was die SAW besig met militêre oefeninge in Wes-Transvaal, nie ver van die Bophuthatswana-grens af nie. Daar is 'n hele gevegsgroep vir maneuvers in dié gebied ontplooi.

**Genl. Tienie Groenewald se siening**

Groenewald brei ook uit oor die gespanne atmosfeer wat daar tussen die AVF en De Klerk geheers het. Hy verduidelik die ou NP-regering en die ANC se strategie aan die hand van 'n uitdrukking wat De Klerk graag in toesprake gebruik het, naamlik dat die speelveld gelyk gemaak moes word.

Vir dié doel het die ANC onderneem om al die rewolusionêre organisasies onder sy vlerk te neem en te neutraliseer. Die NP-regering het op sy beurt onderneem om sy mag op die TBVC-lande af te dwing om hul onafhanklikheid prys te gee en weer deel van Suid-Afrika te word.

Dit was nie geslaagd nie, want Mangope en Buthelezi het nie daarin belang gestel om De Klerk se gesag te aanvaar nie. Vervolgens het die ANC met sy domino-strategie vorendag gekom – die TBVC-lande moes voor die eerste verkiesing val. Daar is besluit om met die

swakste tuisland, die Ciskei, te begin, maar Ronnie Kasrils en sy gevolg se dapper opmars daarheen het rampspoedig geëindig – die Ciskeise regeringsoldate het op hulle begin skiet en die triomftog het byna in ’n bloedbad ontaard.

Die tweede domino was Bophuthatswana en die derde Buthelezi se gebied. Die ANC se plan was om Buthelezi te vermoor soos wat 52 van sy tradisionele leiers vermoor is deur Umkhonto we Sizwe (MK-) lede wat uit die Transkei vir dié doel ingebring is.

**Rowan Cronjé, Mangope se regterhand**

Met die stormagtige aanloop tot die grondwetlike onderhandelings was die tuislande saam met die AVF, die IVP en die KP in die Vryheidsalliansie (VA) verenig. Die doel was om as ’n eenheid kollektief te beding oor grondwetlike kwessies wat dié groeperinge geraak het.

Al het die ander lede van die VA hulle aan die onderhandelings by Kodesa 2 onttrek, het die regering van Bophuthatswana deel daarvan gebly. Die KP en IVP het later, voor die onderhandelings op ’n spits gedryf is, weer as ’n eenheidsgroep by Kodesa bymekaargekom.

“Neil Barnard, voormalige direkteur-generaal van NI, wou destyds by my weet wat Bophuthatswana gaan doen,” vertel Rowan Cronjé, wat toe minister van verdediging en voorsitter van die tuisland se staatsveiligheidsraad (SVR) was. “Ek het aan hom verduidelik dat Bophuthatswana ’n onafhanklike staat is, maar deel van die onderhandelingsproses by Kodesa bly om die beste

bedeling vir dié land en ’n groter mate van selfbeskikking te beding.”

Volgens Cronjé het Barnard hom ook in ’n stadium tydens die onderhandelings genader en gewaarsku dat die ANC ’n veldtog van voorstuwende massa-aksie in Bophuthatswana beplan. “Dit was ses maande voor die val van Mmabatho. Wat het hy vir my probeer sê?” onthou Cronjé daardie gesprek asof dit gister was.

Cronjé sê Bophuthatswana se geskiedenis was uniek en die land moes anders as die ander tuislande behandel word. Bophuthatswana se onderhandelaars, met hom aan die spits van sake, het gereeld alleen met ANC-verteenwoordigers daaroor gesprek gevoer. “Ons het te alle tye beter vordering tydens dié gesprekke gemaak as met die De Klerk-regering. Hulle het inderdaad toegegee dat ons geskiedenis anders was en dat Bophuthatswana ’n suksesvolle en vooruitstrewende staat was. Bop was regtig die fakkel in die nag in vergelyking met ander Afrika-regerings.”

Volgens Cronjé het Bophuthatswana se uniekheid gelê in die land se onlosmaaklike bande met Botswana. Toe Botswana nog die Betsjoeanaland-protektoraat was, was die Tswanas een volk. In Junie 1964 het Brittanje ingestem tot selfregering en die hoofstad van die Tswanavolk is vanaf Mafikeng na Gaborone verskuif. Dit het veroorsaak dat die Tswanas in Suid-Afrika effektief afgesny is van hul stamland, maar die naelstring kon nie geknip word nie. Stamhoofde was in beheer van stamlede

aan albei kante van die grens tussen die twee lande. Die volk van Botswana begeer nou nog die eenheid wat verwesenlik kon word indien die ou Bophuthatswana se grense afgebreek kon word.

Om aan te toon hoe moedswillig De Klerk se onderhandelaars by Kodesa was, vertel Cronjé hoe hulle op kort kennisgewing in kennis gestel is dat daar 'n ooreenkoms met die ANC by Kodesa bereik is. Die VA was terug by die onderhandelingstafel en het bilaterale gesprekke met beide die ANC en die NP-regering gevoer. "Roelf Meyer bel my die oggend en sê hulle gaan 'n ooreenkoms onderteken. Dit was tienuur en hy dring daarop aan dat ek teen twaalfuur vir hom 'n antwoord gee oor die rigting wat die VA in dié verband gaan inslaan."

Cronjé sê dit was onmoontlik vir hom om in so 'n kort tydjie al die leiers bymekaar te kry om 'n besluit te neem. "Ek was in Mafikeng, Buthelezi in Ulundi en Hartzenberg iewers in Pretoria. Dit was nie menslik moontlik nie."

Bophuthatswana moes sy parlement byeenroep om besluite te neem en volgens wet moes lede tien dae vooraf oor so 'n buitengewone parlementsitting ingelig word. Die Bop-parlement sou inderdaad die Dinsdag ná die Mmabatho-slagting oor Kodesa 2 se besluit gesit het. Dit het egter gelyk asof dit nie net die De Klerk-regering en die ANC was wat Bophuthatswana voor daardie Dinsdag wou sien val nie, maar ook elemente binne Afrikanerinstellings.

"Ons wou dit grondwetlik doen en die mense van

Bophuthatswana die kans bied om self te besluit oor die rigting wat die land moes inslaan, maar dit was ons nie beskore nie," vertel Cronjé. "Niemand was bereid om na rede te luister en ons die kans te bied om demokraties oor ons toekoms te besluit nie."

Cronjé verduidelik Terre'Blanche en die AWB was nooit deel van die gesprek oor Bophuthatswana nie, al was die AVF deel van die Vryheidsalliansie. Daardie Woensdag, twee dae voor Mmabatho se bloedige Vrydag, het Bophuthatswana se SVR vergader. Constand Viljoen is genooi sodat die situasie in die land met hom bespreek kon word.

Volgens Cronjé is daar nooit voorsien dat daar binnelands 'n opstand in Bophuthatswana sou ontstaan nie. Dit was inderdaad elemente van buite, aangehits deur die ANC se ondergrondse netwerke, wat uiteindelik gesorg het dat die land in vlamme opgaan.

Tydens die SVR-vergadering is besluit om Viljoen te nader sodat hy die BKA kon mobiliseer om te help indien die situasie handuit sou ruk. Die SVR het ook met die opperbevelhebber van die Bop-weermag, genl. Jack Turner, gereël dat genoeg wapentuig vanaf die weermag se arsenale na die lugmagbasis buite Mmabatho verskuif sou word as bystand indien die BKA moes inbeweeg.

**'n Stem in die buiteland**

In 'n toespraak wat Bophuthatswana se minister van buitelandse sake, Tom Setiloane, met sy land se sestiende

onafhanklikheidsviering by die Israel-Bophuthatswana-vriendskapsvereniging in Tel Aviv gehou het, het hy gesê Suid-Afrika was op pad na ’n ongewenste unitêre grondwetlike staat. “Suid-Afrika is veronderstel om verskeie veranderings te ondergaan, maar vir ons lyk dit dat hoe meer dinge verander, hoe meer dit dieselfde bly. Soos sake nou aan die ontwikkel is, is Suid-Afrika maar weer gedoem tot nog ’n sentrale unitêre regering wat die nuut gevormde provinsies met ’n ystervuis vanuit die hoogte sal regeer,” het Setiloane gewaarsku.

Hy het gesê hoewel etniese verskille regoor die wêreld erken word en toegelaat word om voort te bestaan, word dié werklikheid in Suid-Afrika geïgnoreer. Bophuthatswana het daarop aangedring dat die nuwe Suid-Afrika die reg op selfbeskikking van die verskillende groepe aanvaar. “Verstaan asseblief baie duidelik dat ons nie meer apartheidstuislande aanbeveel waar verskillende groepe in isolasie van mekaar moet leef nie. Deur dit te doen, sal ons dít verloën wat ons die afgelope sestien jaar aan die wêreld bewys het. Nog minder verkondig ons die einde van die eenheid in Suid-Afrika. In teenstelling hiermee was dit nog altyd ons president se visie dat die Suider-Afrikaanse state op elke vlak van die samelewing baie nou moet saamwerk om oorlewing vir almal te verseker. Waarop ons egter aandring, is die einde van totalitêre mag in ons streek. Ons het dit veertig jaar lank gehad en stel nie net belang in ’n eenvoudige verandering van kleur van die regeerders nie,” het hy Bophuthatswana

se siening oorgedra.

“Ons dring daarop aan dat die toekomstige Suid-Afrikaanse regering so na aan die volk van die land as moontlik regeer. Die wêreld het bewys dat die enigste manier om dít in ’n land so groot soos ons s’n te doen, is om ’n sterk federale stelsel te vestig.”

Setiloane het aan die Israeli’s gesê Bophuthatswana eis dat die streke van so ’n federasie ekonomies onafhanklik van die sentrale regering moet funksioneer en dat hul magte en funksies grondwetlik gewaarborg moet word. Hy het sy land se vriende in Israel beloof dat hulle voortgaan om met “hand en tand” te veg vir die sterkste moontlike federale bedeling in die aangesig van die kommunistiese ANC se koorsagtige gejaag na ’n unitêre staat. “Ons is reeds saam met ons bondgenote in die VA hiermee besig. Ek wil dit kategories stel dat my land vir geen oomblik van plan is om die wapens op te neem teen die ANC en SAKP nie. Vir ons sal die stembus altyd oor die geweer seëvier,” het Setiloane gesê.

Hy het bygevoeg dat Bophuthatswana nie bereid was om die land se integriteit of toekomstige stabiliteit ter wille van politieke oorhaastigheid op te offer nie. Nog minder was hulle bereid om hul karakter en hul swaar verkreë grond te verloor om die wêreld te behaag. “In die res van die wêreld laat geld mense hul uniekheid. Niemand kan meer die passievolle hunkering van mense ignoreer om die meesters van hul eie toekoms te wees nie. Dit is tyd dat die wêreld erken dat ons almal verskillend gemaak is,

maar dat ons mekaar ongeag ons verskillende perspektiewe steeds kan vind.”

# HOOFSTUK 6
# DIE BOERE GROM VIR DE KLERK EN DIE ANC – BOP MOET GEHELP WORD

**Viljoen verbied Terre'Blanche in Bophuthatswana**
Na aanleiding van die inligting oor grootskaalse opstande en plundering wat vir die Bop-hoofstad beplan is, is die AVF genader om die land te help stabiliseer. Viljoen het toestemming van die AVF se UR gekry om sy militêre mag, die BKA, te begin mobiliseer.

Groenewald was saam met Douw Steyn teenwoordig op die beplanningsvergadering waar Viljoen telefonies vir Terre'Blanche verbied het om deel te neem aan die operasie. Hartzenberg was ook daar en het die telefoon by Viljoen geneem en die opdrag baie duidelik herhaal.

Volgens Viljoen het hulle in daardie stadium reeds landwyd in die geheim militêre opleiding aangebied. "Ons het ons veral toegespits op die BKA-lede en ons het 'n databasis op rekenaar gehou van die mans wat bereid was om te help. Die redes hiervoor was dat ons De Klerk glad nie vertrou het nie, nie seker was of ons vir Mandela en

die ANC kon vertrou nie en in ’n baie laat stadium by die onderhandelings betrokke geraak het – só laat dat ons besluit het om nie aan die Kodesa-onderhandelings op Kemptonpark deel te neem nie, maar eerder regstreeks met die ANC te praat. Dit was duidelik dat hulle, en nie die NP nie, die hef in die hand gehad het.”

Teen die begin van Maart 1994 het die Front reeds ’n mag van 50 000 weerbare manne vir die stryd beskikbaar gehad. Hulle was almal net lig bewapen en meestal hoogs gedissiplineerde en betroubare BKA-lede. Uit die aard van die Front se samestelling moes die AWB ook by militêre voorbereidings in ag geneem word. As AWB-leier was Terre’Blanche buitendien op die AVF se UR.

“In teenstelling met die BKA, was die AWB ’n swak gedissiplineerde beweging. Die AVF se militêre vermoëns was in die BKA gesetel en die meeste van hul lede was ook in die kommando’s,” verduidelik Viljoen.

Hy het ook vertel hoe die kommissaris van polisie, Johan van der Merwe, en genl. Basie Smit hom kom spreek het met die woorde: “Kollega, ons kom net om vir jou te sê ons weet van alles wat julle beplan. Ons wil ook vir jou sê dat ons die inligting baie maklik kry.” Hulle het Viljoen ingelig dat hul agente net eenvoudig die kuierplekke rondom die AVF se vergaderplekke teiken en dan gaan sit en luister na die AWB’s se praatjies oor wat hulle in die mou voer.

Volgens Viljoen het hulle in daardie stadium ook inligting ontvang dat die De Klerk-regering beplan het om

5 000 BKA-lede in hegtenis te neem en in spesifieke tronke te interneer indien dit sou lyk asof die regses die verkiesing gaan ontwrig. "Dit het vir ons 'n goeie aanduiding gegee van wat aan die gang was. Terwyl ek volle vertroue in die BKA gehad het, het ek die AWB gewantrou."

Viljoen vertel die ANC het die eenheid van die VA geteiken deur hul visier op Bophuthatswana te rig. Mangope was 'n maklike teiken – die ANC was bang vir Buthelezi en die mag van Inkatha se Zoeloe-impi's. Oupa Qgozo en die Ciskei was die minste van hul bekommernisse. Die ANC se ondergrondse netwerke het Mangope se gesag in sy land begin ondermyn. Mangope het die AVF om hulp genader, want die Bop-regering het uitgevind die ANC se plan was om die opstand die naweek voor die kritieke parlementêre sitting tot 'n klimaks te dryf en die land in anargie te dompel. Viljoen is in kennis gestel dat Mangope sy raad en hulp in Bophuthatswana nodig gehad het. In Mmabatho het die land se SVR hom oor die toestand ingelig. Intimidasie en ondermyning was veral hewig in die verplegingsberoep, die polisie en die weermag. Viljoen was aanvanklik skrikkerig om die AVF se militêre mag te vroeg aan te wend en vir die mense te wys waartoe hulle in staat was. Mangope se versoek is aan die UR voorgelê en daar is besluit daar was geen ander uitweg as om die land te hulp te snel nie, maar dat die Bop-weermag die wapens moes voorsien.

Viljoen-hulle was reeds in daardie stadium bewus van

die ondergrondse netwerke van die ANC se militêre vleuel, Umkhonto we Sizwe (MK), wat besig was met opstokery onder die bevolking van Bophuthatswana om die land onregeerbaar te maak.

**De Klerk se generaals waarsku hom teen die regse gevaar**

Reeds in Januarie 1994, vier maande voor Suid-Afrika se eerste demokratiese verkiesing, is De Klerk deur die generalestaf van die SAW gewaarsku dat die veiligheidstoestand in die land kritiek was en dat veral die regse groepe enige oomblik met grootskeepse geweld of selfs ’n poging tot ’n staatsgreep vorendag kon kom.

Hierdie waarskuwings het gekom skaars ’n week ná die skokkende onthullings van die regses se planne om stede en dorpe stelselmatig oor te neem. Geen wonder De Klerk was so bang vir sy eie weermag en polisie dat – en dít vertel Meiring self – hy hóm, die oppergesag van sy eie weermag, nie eens vertrou het nie.

Tydens die voorlegging aan die staatspresident is gemaan dat indien so iets sou plaasvind, ’n aansienlike aantal weermagoffisiere en manskappe waarskynlik nie lojaal aan die regering sou bly nie, maar eerder die ontevredenes aktief sou ondersteun. In veiligheidskringe is daar geraam dat die BKA op soveel as 60% of meer van die steun kon reken. In dié verband het Radio Pretoria vir Viljoen aangehaal waar hy gesê het die regering sou moes “raap en skraap” om genoeg soldate bymekaar te kry teen

’n regse opstand. Weermagkenners het in daardie stadium aangedui dat dié scenario nie oordryf is nie.

In regse kringe het die gevoel posgevat dat De Klerk, soos met die desperate suiwering van sy weermag in Desember 1992, kop gaan verloor en regses gaan interneer en toeslaan op andersdenkende, dienende en uitgetrede weermaglede wat deur die jare by ondergrondse intelligensiestrukture soos die BSB, DKI, MI, Koevoet en Vlakplaas se Askari’s betrokke was.

Dit spreek boekdele dat die veiligheidsmagte die Brits- en Beestekraal-omgewing koorsagtig gaan fynkam het met ’n Dakota-vliegtuig wat met lugkameras en ander gesofistikeerde toerusting toegerus was, nadat *Rapport* berig het oor die wapentuig en pantservoeruie wat deur regses daar geberg is. Drie troepedraers met swart soldate is ook in die gebied ontplooi om na die wapenopslagplekke te help soek.

**Bophuthatswana moet brand!**

’n Paar weke ná die Mmabatho-slagting het ’n goeie kontak in MI my voorgestel aan ’n senior ANC-lid wat as ’n impimpi (informant) op MI se betaalstaat was. Hy het sy opdragte destyds regstreeks van die ANC-hoofkwartier, Shell House (deesdae bekend as Luthuli-huis), in Johannesburg ontvang en het in die fynste besonderhede beskryf hoe ’n uitgesoekte groep jeugligalede opgelei is om die massa te mobiliseer en met die hulp van MK-lede en deskundiges van die ANC se intelligensienetwerk, die

Directorate of Information and Security (DIS), chaos en anargie in die tuislande te saai.

Volgens hom is Operasie Vula-Masango (Oop Deure) in 1992 gebore toe DIS se opperbevel besluit het om die ou Operasie Vula, wat in die laat jare tagtig deur die veiligheidspolisie oopgevlek is, onder die kodenaam Masango te laat herleef. Die leier van die mislukte staatsgreep in Bophuthatswana, Rocky Malebane-Metsing, het toe opdrag gekry om die land stelselmatig onregeerbaar te maak. Hy was reeds op die ANC se kandidatelys vir die verkiesing van 1994 en het by dié organisasie se Wes-Transvaalse streekkantoor in Klerksdorp ingeskakel.

Noordwes was in daardie stadium een van die ANC se lojaalste streke en Malebane-Metsing het goed opgeleide voormalige lede van die Bophuthatswana National Security Unit (BNSU), wat saam met hom by die mislukte staatsgreep betrokke was en later deur die Bop-regering vrygelaat is, betrek. Hulle was veronderstel om Bophuthatswana se veiligheidsmagte te infiltreer, maar Malebane-Metsing kon nie hond haaraf maak nie. Mangope se veiligheidsmagte het telkens sy pogings om massa-aksies in dié land van die grond af te kry, in die kiem gesmoor.

Weens Malebane-Metsing se onvermoë om die revolusie in Bophuthatswana van die gang te sit, is ene Klaas Nieuwoudt na Klerksdorp verplaas om sy take oor te neem. Alle MK-lede wat in daardie stadium nog nie

amnestie gekry het nie of nog nie amptelik geregistreer was nie – met ander woorde nog onbekend en ondergronds was – is opgespoor en geregistreer. Die meeste van hulle was afkomstig van Hartbeesfontein, Jouberton en die Kanana-woongebied by Orkney. Terselfdertyd is aktiewe werwing onder jeugdiges gedoen. Spanne van MK en DIS is uit Christiana, Digane, Kanana, Klerksdorp, Orkney, Soweto, Phokeng (Rustenburg), Jouberton en Bophuthatswana ingebring om te help met die koördinering van die "self defence units" (SDU's) vir die aanslag op Bophuthatswana.

Daar is ook 'n opname van alle wapenopslagplekke gemaak en opdrag gegee dat MK-lede hul wapens onder die beheer van DIS in geheime skuilplekke moes berg sodat die SDU's en MK's voor die verkiesing bewapen kon word. Gedurende 1993 se intensiewe opleiding by die St. Martins-kerk in die swart woongebied Jouberton naby Klerksdorp is dit benadruk dat die SDU's 'n deurslaggewende rol in die destabilisasieplanne sou speel.

Daar is reeds vroeg in 1994 op 15 Maart as teikendatum vir die val van Mangope se regering besluit. Die eerste fase van Operasie Vusa-Masango was suksesvol en Bophuthatswana kon ná die Mmabatho-slagting onder die beheer van die uitvoerende oorgangsraad gebring word.

Ek en fotograaf Doug Lee het by Mmabatho se spogsentrum, Mega City, gesien hoe die ANC se aanhitsers die plunderaars met militêre presisie van teiken tot teiken gelei het. Die wyse waarop die plundery deur die hele

sakesentrum versprei het, laat geen twyfel dat Operasie Vula-Masango die dryfkrag daaragter was nie.

**Voedsel vir die beleërde IVP-lede**

Met 'n eenheidsfront teen die NP en die ANC as mikpunt het die regses se strategie in die tweede helfte van 1993 behels om nouer bande met die IVP te smee. In een so 'n uitreikingsoperasie het 'n groep van Willem Ratte se Boerekommandolede vroeg die oggend van 16 Oktober 1993 met 'n konvooi bakkies en voertuie uit Pretoria vertrek na die onrusgeteisterde Kathlehong aan die Oos-Rand, waar voedselvoorrade vir IVP-lede in die beleërde Kwesini-hostel afgelaai is. Boere van so ver as Koppies in die Vrystaat het hulle reeds om twaalfuur die vorige nag by die Boerekommandolede van Pretoria en Donkerhoek aangesluit.

Die hostel was een van die brandpunte in die bloedige stryd wat landwyd tussen die IVP en die ANC gewoed het. Kwesini was letterlik 'n eiland omring deur ANC-beheerde woongebiede. Gesinne is vasgekeer nadat vroue met hul kinders uit vrees vir die ANC soontoe gevlug het. Die omstandighede was haglik.

'n Uiters plofbare situasie het teen sonop by die ingang na die woonbuurt, digby die berugte Pholapark-plakkerskamp en ANC-vesting, ontwikkel toe soldate en polisiemanne met pantservoertuie toegang vir die swaar gewapende kommandolede versper het. 'n Ontstelde Gertrude Mzizi, woordvoerder van die Inkatha-

vrouebrigade in die Vaaldriehoek, het tussen die Boerekommandolede voor die gewapende soldate gaan staan en gevra of dít is hoe die nuwe Suid-Afrika sou lyk: "Mense word voedsel geweier. Hulle lewe soos diere in die hostel terwyl daar niks gedoen word om hulle jammerlike lot te verlig nie."

Arthur van Vuuren, IVP-verteenwoordiger in die Vaaldriehoek, het beklemtoon dat die hostelinwoners geen toegang tot klinieke gehad het en taxi's nie toegelaat is om IVP-lede veilig deur die ANC-beheerde gebiede werk toe te vervoer nie. Hulle kon per trein van die aangrensende stasie af werk toe ry, maar die spoorlyn is byna daagliks gesaboteer.

Ratte het aan die polisie en soldate probeer verduidelik dat hulle juis vóór ligdag die woongebied wou ingaan terwyl alles nog stil was. Ná 'n hewige woordestryd het die polisie eindelik ingestem om die konvooi onder begeleiding deur te laat, mits alle wapens by die padversperring agtergelaat sou word. Ek kan persoonlik getuig dat daar onderweg verskeie kere met AK47-gewere op die konvooi losgebrand is – ek was agter op een van die bakkies en moes tussen die meelsakke plat lê terwyl koeëls oor ons koppe gefluit het.

Verbaasde hostelinwoners het die vreemde konvooi met die wittes in semimilitêre uitrustings met nuuskierigheid gade geslaan, maar toe die ys eers gebreek is en hulle weet wat aan die gang is, het hulle gretig help aflaai. Ratte het deur Mzizi as tolk aan die mense verduidelik die kos is net

’n simboliese daad om politieke bondgenootskap van die AVF met die IVP te bekragtig. Die mense se gesigte het merkbaar opgehelder en hier en daar is daar skugter bladgeskud. Toe die ANC se SDU’s van die toegangsroetes versper en toestande gespanne raak, het die polisie die kommandolede begin aanjaag om hulle aan die gebied te onttrek. Sporadiese geweerskote vanaf nabygeleë huise was heeltyd hoorbaar.

Die regses se goedhartige hulp aan die vasgekeerde Zoeloegesinne het ’n skandalige nadraai gehad toe ’n groep soldate by die hostel inbeweeg het en die kosvoorrade verwoes het, kwansuis op soek na wapens. Hoewel ’n woordvoerder van die weermag die voorval agterna ontken het, het Van Vuuren van die IVP gesê die inwoners sou as getuies geroep kon word. Hy het per faks by minister Kobie Coetsee aangedring om die voorval met hom te bespreek. “Ons eis dat die weermag die verwoeste voedselvoorrade vervang,” het Van Vuuren aan Coetsee gesê. “Mense sit vasgekeer in die hostel onder uiters haglike omstandighede en sonder kos en ander noodsaaklike middele om hulle lot te verlig.” Maar die weermag het voet by stuk gehou dat hy niks vervang wat nie deur sy soldate verwoes is nie. Al wat die weermag bereid was om te erken, was dat soldate by die voertuigbeheerpunt metaalpenne deur die goiingmeelsakke gedruk het op soek na moontlike versteekte wapens.

**AWB-tannies, Zoeloes toyi-toyi saam in die strate**

Baie mense het sekerlik gedink dis 'n hersenskim – dié ongewone toneel van AWB-tannies in uniform wat geesdriftig saam met 'n Zoeloe-impi in die strate van Vereeniging getoyi-toyi het. Maar dit het inderdaad op Saterdag 27 November 1993 gebeur.

Jong Zoeloekrygers met tradisionele wapens in die hand het 'n rooi AWB-banier rondgeswaai en "Viva, AWB!" uitgeroep. Agter die singende groepe het vier swart seuntjies in kakieklere en rooi kopbande bloots op perde van AWB-lede gery. Terre'Blanche en die streeksverteenwoordiger van Inkatha, Moisa Twala, het dit as 'n geskiedkundige dag bestempel – dié dag waarop besluit is dat boer en Zoeloe tot die laaste druppel bloed vir hul vryheid en grond sal veg. "Hierdie is 'n dag wat in die geskiedenis van ons land sal weerklink," het Terre'Blanche gesê pas nadat hy 'n verdrag met die Zoeloes onderteken het dat "'n onreg teenoor een 'n onreg teenoor almal is".

"Niemand kan hierdie land sonder die steun van die boere en die Zoeloes regeer nie." Hy het die MK en Apla gewaarsku dat hulle uitgewis sou word indien hulle teen die gevegsmag van Zoeloes en boere te staan sou kom. Hy het ook 'n boodskap aan Mandela gerig: "Die ANC sal nie toegelaat word om Zoeloe- en boeregrond te vat en sodoende dieselfde haglike toestande as in die Transkei te veroorsaak nie".

In weerwil van die teenstand van die IVP-leierskap in Ulundi, het die Zoeloes van die Vaaldriehoek en die Oos-

Rand tóg vir die ondertekening van die verdrag by die gesamentlike byeenkoms opgedaag. Twala het gesê die toestande in hul gebiede vereis dat so ’n eenheid tussen sy mense en die AWB gevorm moet word – veral omdat die ANC so ’n groot bedreiging in die swart woongebiede is. “Dit help nie die leiers van die VA sluit ooreenkomste daarbo en dit word nie ook op grondvlak uitgevoer nie. Dit sou doelloos wees,” het Twala gesê. “Die verhoudinge moet nie net op grondvlak en boontoe verstewig word nie, maar ook ondergronds.”

**Zoeloekrygers militêr opgelei vir die “bloedige” stryd wat kom**

In Januarie 1994 ontvang ek uit die bloute ’n telefoonoproep van Leonard Veenendaal wat vra dat ek hom in Newcastle kom sien. Hy het nie enige aanduiding gegee waaroor dit gaan nie, maar soos ek vir Leonard geken het, het ek geweet dit sou vir my en fotograaf Doug Lee die moeite werd wees om vir hom te gaan kuier. Min het ek toe geweet dat ek ’n “scoop” sou kry wat later die wêreld geruk en elke buitelandse joernalis op sy spoor gehad het.

Veenendaal het ons voorgestel aan Zanzi Sibanda, streekorganiseerder van die IVP in Noord-Natal. Daar het ons die eerste keer persoonlik gehoor dat regse ondergrondse netwerke reeds geruime tyd militêre opleiding aan die Zoeloes gebied het. “Die opleiding is wydverspreid en ons het geen ander keuse nie, want ons

mense word op groot skaal deur die ANC uitgemoor en hul huise afgebrand," het Sibanda verduidelik. Hy het 'n ANC-pamflet gewys wat 'n week vantevore deur die Madadeni-tak by Newcastle versprei is en waarin 'n beroep op ANC-lede gedoen is om die "vyande" van die ANC se huise af te brand en die vyand uit te wis. "Kill the enemy or we perish," het die pamflet gelees.

Sibanda het ook sy kommer uitgespreek oor die wit MK-bevelvoerders wat uit die Johannesburg-gebied gestuur is om die ANC se SDU's in Noord-Natal te vestig. Hy het twee huise in die Dannhauser-distrik genoem waar die ANC wapens stapel en wat gereeld deur Harry Gwala van die geweldsgeteisterde Natal besoek is.

Skaars twee weke later was ons weer in Newcastle, waar 'n kat-en-muis-speletjie etlike dae lank met ons gespeel is voordat ons onder streng geheimhouding na een van die opleidingskampe geneem is. Ek en Doug is uiteindelik opgelaai, geblinddoek en te midde van streng veiligheidsmaatreëls al stampende op grondpaaie die berge op geneem na die sogenaamde Alfa-basis. Ons kon daar sien hoe rekrute wat maar 'n week vantevore rou daar aangekom het, vorder. 'n Rondawel het as operasionele kamer gedien. Teen die muur het 'n tradisionele skild en assegaai asook die Transvaalse Vierkleur gehang. Op die grond was 'n stapel R1-gewere en verskeie haelgewere wat vir die opleiding gebruik is. Buite het sowat 25 rou rekrute in bruin militêre uniforms en oorpakke gesweet soos hulle deur jong wit instrukteurs gedril en rondgejaag

is. Een van die instrukteurs was die jong Jean du Plessis, wat later tronk toe is vir sy betrokkenheid – saam met ander studente van UP – by die ondergrondse regse studenteorganisasie, die NasionaalSosialistiese Partisane.

Daar hoog teen die berghange tussen die Oos-Vrystaat en Natal kon ek self sien hoe die jong Zoeloekrygers militêr in guerrilla-oorlogvoering opgelei word. Die opleiding het sewe weke geduur en die rekrute se dag het soggens om vyfuur begin en tot saans seweuur geduur. Hulle is opgelei in bosoorlogvoering, veldkuns, wapenhantering, huisopruiming en noodhulp. "Huisopruiming" – die blitssnelle binnekoms en "neutralisering" van die vyand in huise – is as die belangrikste beskou. Een groep wat reeds opleiding ondergaan het, het in daardie stadium die rekord gehou om 'n huis binne sestig sekondes binne te gaan en "skoon" te maak.

Dit was duidelik dat niemand enige polisieklopjagte gevrees het nie – die boere in die omgewing was goedgesinde regses en sou dadelik alarm maak indien onraad gemerk is. Verder was gewapendes hoog in die berge in radioverbinding met die bevelvoerders. Die militêre opleiding het geskied "ter voorbereiding van die bloedige stryd" tussen die ANC en Inkatha wat in die aanloop tot die algemene verkiesing verwag is. Daar was gerugte dat die regses en die Zoeloes agter die skerms besig was om die ontbinde 32 Bataljon weer op die been te bring. Dit sou deel wees van 'n spesialiseenheid van die

Zoeloe- en regse magte. So ’n eenheid sou blitsvinnig ontplooi kon word om hulp te verleen in die PWV-gebied (Gauteng) teen optredes van die regering, soos om Radio Pretoria met militêre geweld te gaan sluit, of in ’n krisissituasie waar die Zoeloes aan die Oos-Rand hulp teen ’n bedreiging aanvra.

Veenendaal het tydens ons besoek aan sy Alfa-basis daarop aanspraak gemaak dat dienende lede van die weermag deel uitmaak van sy instrukteurskorps. Dit is nie bekend of dié weermagmanne staandemag- of burgermaglede was nie. Ook oorlogsveterane wat in Angola en in die noorde van die ou Suidwes geveg het, was deel van die opleidingspan, het hy gesê.

Indoenas van die verskillende krale in Natal sowel as in die PWV-gebied het groepe Zoeloes vir opleiding geïdentifiseer en genomineer. “Dit is vir die manne ’n ontsettende eer as hulle deur die indoena uitgesoek word,” het Bheki Slava gesê. As ’n kandidaatoffisier was hy die skakelpersoon tussen die instrukteurs en die rekrute.

Minder as ’n maand nadat *Rapport* die besonderhede van die Zoeloes se opleiding onthul het, het die veiligheidspolisie op Veenendaal toegeslaan en hom oor die bedrywighede ondervra. Hy is by twee geleenthede deur die polisie aangehou. Op ’n keer is hy by die Sentraal-polisiekantoor in hegtenis geneem toe hy ingevolge sy borgvoorwaardes in Pretoria moes aanmeld. In daardie stadium was Veenendaal op borgtog uit hangende die Namibiese regering se aansoek om

uitlewering om saam met Daryll Stopforth en Horst Klenz tereg te staan, op aanklag van terreur ná die aanval op ’n Untag-basis en die daaropvolgende moord op ’n Namibiese polisieman tydens hul ontsnapping uit aanhouding by Outjo. Tydens Veenendaal se ondervraging het speurders daarop aangedring dat hy bewys lewer dat die wapens wat vir die militêre opleiding gebruik word wel wettig was.

Nodeloos om te sê, was hy nie bereid om sy samewerking te gee nie en die speurders, wat geen bewyse van die vuurwapens of besonderhede van die reeksnomers gehad het nie, moes hom onverrigter sake weer vrylaat.

# HOOFSTUK 7
# DIE SKRIF IS AAN DIE MUUR – DIE BKA MOBILISEER VIR MMABATHO

Toe die BKA vir Mmabatho moes mobiliseer, het Viljoen sy leierskorps in kennis gestel van Mangope se besluit dat hulle onder die bevel van die Bop-regering sou ressorteer. Intussen het hy reeds sy operasionele orders uitgegee. "Almal het net gewag op my amptelike magtiging vir die manne om uit al vier windrigtings op te ruk na Mmabatho en by die vliegveld te versamel. Breytenbach sou daar bevel neem oor die mense. Hy het op sy beurt onder bevel van genl. Jack Turner, bevelvoerder van die Bop-weermag, geval."

Die hele opmars is in soveel geheimhouding beplan en uitgevoer dat die Suid-Afrikaanse regering en sy intelligensie-agente onkant gevang is – toe hulle hul oë uitvee, het die boere al in Mmabatho saamgetrek. "Daardie Donderdagnag het Turner se mense my laat weet Terre'Blanche-hulle is by Rooigrond deur na Bophuthatswana. Ek het Douw Steyn en van sy mense gestuur om die AWB te gaan keer," vertel Viljoen.

Dit was egter te laat en Terre'Blanche se manne het

daarin geslaag om Mmabatho te haal.

By die vliegveld is gewere toe al aan Breytenbach en die eerste 200 man uitgereik en hulle het begin ontplooi by groot winkelsentrums en ander sleutelpunte wat in Mmabatho uitgewys is. Daar het ’n stilligheid oor die gebied gedaal.

Ter voorbereiding van mobilisasie het Vercueil, Viljoen en die BKA-leierskorps talle hoogs geheime vlugte na Bophuthatswana onderneem vir samesprekings met Mangope. “Mangope het vir ons gesê hy kan die situasie in sy land hanteer en hy sal laat weet as hy hulp nodig kry. Die president het egter nie rekening gehou met die ANC se vermoë om onrus te saai en ’n land onregeerbaar te maak nie,” beskryf Vercueil die geheime onderhandelings

Die Suid-Afrikaanse regering het die Bop-regering geen keuse gelaat nie, maar hom ’n beperkte tyd gegee om terug te keer onder die beheer van Suid-Afrika. Die BKA het vir Viljoen gevra of hulle nie kan gaan help nie. Mangope het die BKA laat weet hy het die Aksie se hulp nodig om sy land se veiligheidsituasie te stabiliseer sodat sy regering self ’n besluit kan neem of hy aan die verkiesing gaan deelneem of nie.

Viljoen, Leonard Venter, Vercueil, Piet Uys, Douw Steyn en Michael de Klerk het weer Mmabatho toe gevlieg. Tydens die kabinetsvergadering is besluit om die BKA in die land toe te laat om hulp te verleen aan die Bop-veiligheidsmagte om die land te stabiliseer. Daar is uitdruklik gevra dat die AWB nie betrokke mag wees nie.

Daar is verder besluit dat die lugmagbasis die versamelpunt sal wees waarvandaan die beplanning gedoen sou word. Turner moes reël dat die BKA van wapens en ammunisie voorsien word. Mangope wou weet hoeveel man die BKA beskikbaar het. “Ons het vir hom gesê 28 000 lede,” vertel Vercueil.

Turner en Viljoen is hierna per vliegtuig Pretoria toe, waar hulle vir Meiring by die Waterkloof-lugmagbasis ontmoet het. Die res van die afvaardiging is met ’n ander vliegtuig terug na Wonderboom-lughawe in Pretoria, waar hulle die BKA-bestuurslede byeengeroep het om die besluite aan hulle oor te dra. Die besluite het behels dat hulle nie voor 18:00 mag beweeg nie; in groepe moet beweeg, in Lichtenburg versamel en daar op verdere instruksies wag; handwapens saamneem, maar nie weermageiendom of -gewere nie; en proviand vir minstens vier dae saamneem.

# HOOFSTUK 8
# TERRE’BLANCHE GEWAARSKU – HOU JOU AWB IN TOOM

Sowel die BKA-leierskorps as die Bop-regering was terdeë bewus van Terre’Blanche en sy stormtroepe se politieke manewales en hy is in kennis gestel dat hulle nie in die tuisland welkom was nie. Die gebeure by die Wêreldhandelsentrum was nog vars in Viljoen se geheue en hy was glad nie lus vir ’n herhaling daarvan nie.

Die uitlatings wat Terre’Blanche kort ná die “Nag van die Generaals” in 1993 in die AVF se jeugkoerant, *Dexter*, gemaak het oor die beweging se pad saam met die Front het verhoudinge waarskynlik verder laat versleg. In die onderhoud met *Dexter* het ’n onversetlike Terre’Blanche die volgende uitlatings gemaak: “Leer in Godsnaam uit die lesse van Oos-Europa en alle ander oorloë solank as wat die mensdom bestaan, en dit is: Gee volke die reg om vry te wees. Anders ontketen jy vryheidsoorloë. Die AWB sal nie onderhandel nie. Ons het aan ander lede van die AVF kennis gegee dat hulle ses maande het om te onderhandel. As die NP en ANC nie plek wil maak vir selfbeskikking nie, is daar oorlog. Die kanse dat onderhandelings sal

gehoor gee aan die Afrikaner se selfbeskikkingsdrang is ’n mite. Dit is onmoontlik! Dit is ’n onderskatting van die intelligensie van die mees verjaagde volkie op aarde.

“Die Afrikaner kon nog nooit deur onderhandeling sy vryheid win nie. Hy is uit Natal verjaag toe hy nog vry was. Praat het niks reggekry nie. In 1877 is die Boererepublieke se vryheid gevat. In 1881 het die Boere op die berg Majuba met ’n Mauser onderhandel nadat verskeie versoeke om onderhandelings nie geslaag het nie.

“Paul Kruger het in 1899 weke lank onderhandel en selfs president Steyn, advokaat van die Vrystaat, kon niks met onderhandelings uitrig nie. Terwyl daar onderhandel is, het die Britte troepe in hulle duisende afgelaai sodat Paul Kruger vir Milner gesê het: ‘Dit is nie stemreg wat julle wil hê nie. Julle wil my land hê.’

“Daar word nou al vir ’n jaar lank onderhandel en steeds is daar nie gepraat oor die selfbeskikking van die volk wat beskawing gebring het, snelweë, hospitale, skole en fabrieke gebou het nie. ’n Volk verkry sy vryheid wanneer hy met die kommunis op die slagveld gaan beding. Daar trek hy ook die grense van sy land. Vryheid word nie verkry in kantore deur akademici met kaarte in ’n patetiese pleidooi aan die vyand om sy grond vir hom te gee nie.

“Ons is egter in ’n gelukkige posisie – ons het reeds grond. Al wat die ANC moet doen vir vrede is om daardie grond te erken en sy eise vir ’n eenheidstaat te staak. Daarvoor het die AWB ses maande gegee. So nie, sal ons

die land aan die brand steek sodat daar niks oorbly nie. Nie ’n teerpad, nie ’n hospitaal of skool nie. Hulle sal die land moet vat soos ons hom 300 jaar terug gekry het – wild en leeg en oor die lyke van 50 000 kommandolede.

“Dit is nie ons regses wat in die moeilikheid is nie. Dit is die regering wat in die moeilikheid is. Die regering is vasgevang in ’n web van kompromieë. As hierdie ’n Griekse drama was, dan was hy die tragiese rolspeler om wie die tragiek van menswees hom afspeel.

“Dít is die prys wat Judas ook moes betaal toe die dertig silwerstukke skielik nutteloos geword het. Ek het klaar gepraat!”

Dapper woorde van ’n dapper kryger? Die geskiedenis sou bewys of hy ’n man van sy woord was en die daad by die woord sou voeg.

# HOOFSTUK 9
# ALLE PAAIE LEI NA MMABATHO

Dawid Grobbelaar is ’n afgetrede weermagkolonel wat in die oorlog as geniesoldaat brûe in die operasionele gebiede gebou het. Hy is een van die regse leiers wat deur die jare met sy bedaarde benadering respek by vriend en vyand afgedwing het. Sy korps BKA-lede het van die verste uithoeke van die land gemobiliseer om na Bophuthatswana op te ruk. “Die bostelegraaf is gebruik om ons op te roep vir diens in Mmabatho, want soos jy self baie goed weet, was daar in daardie stormagtige tye baie langore wat graag wou weet waaroor ons oor die telefoon gesels,” vertel hy van die mobilisasie.

Sy groep van sowat 65 manne het uit gebiede soos Hoedspruit, Letsitele, Phalaborwa en Tzaneen gekom. Hulle het die oggend baie vroeg weggespring, want hulle was van diegene wat die verste moes ry om Mangope te gaan help. Die plan was om so min aandag as moontlik te trek en hulle wou bokant Warmbad verbyry Bophuthatswana toe, maar het op die agterpaaie verdwaal en eers halftien daardie oggend by die lugmagbasis aangekom. Toe die man wat rigting moes hou, faal, is ’n

padkaart gebruik om reguit Zeerust toe te ry. Almal was oudsoldate en het netjies in ’n konvooi gery met voertuie wat hul agter- en voorhoede onderweg gedek het. Niemand het gewere gehad nie en almal was net met hul handwapens bewapen.

“Tussen Zeerust en Marico het ons by kolonne pantservoertuie verbygery. Ek het vir die manne gesê dit is duidelik ’n eskadron-sterkte gemeganiseerde eenheid van die weermag,” vertel Grobbelaar, ’n man wat op sy tyd bevelvoerder van die weermag se genieskool in Kroonstad was.

Groenewald beaam dit en vertel dat die SAW by Zeerust op ’n gereedheidsgrondslag gesit en wag het. “De Klerk se strategie was om nie dadelik in te gryp en die plundery en vlaag van misdade in Bophuthatswana te stuit nie, want die Suid-Afrikaanse regering se geheime plan was eintlik om ’n militêre staatsgreep ter wille van hul meesters in die ANC uit te voer,” is sy mening.

Grobbelaar sê hy het Bophuthatswana as een van die boustene van die konserwatiewe Suid-Afrika gesien wat as bastion nie durf val het nie. “Met ons hulp aan Mangope het ons Carl von Clausewitz se siening bevestig, naamlik dat oorlog maar net ’n middel is waardeur ’n politieke oplossing vir ’n probleem gevind kan word.” (Von Clausewitz, ’n Duitse militêre teoretikus, het veral klem gelê op die sielkundige en politieke aspekte van oorlogvoering.)

“De Klerk het mos aan Mandela belowe 7 April 1994

sou die datum wees waarop die tuislande ophou bestaan en hy moes sy woord gestand doen – Bophuthatswana moes val. Dié vooruitstrewende landjie moes vernietig word omdat dit nog deel van die ou, konserwatiewe Suid-Afrika was."

Breytenbach het hom intussen ook by die bestuur aangesluit en is deur Viljoen as die bevelvoerder van die operasie aangestel. Hy was baie ontsteld om te hoor die BKA moes sonder militêre wapens inbeweeg. Hy het opdrag gegee dat die troepe onmiddellik verwittig moes word dat hulle militêre wapens moes saambring. Ongelukkig het 'n groot kontingent reeds vertrek en het hulle net handwapens by hulle gedra. Een kommandobevelvoerder het dadelik teruggery om van sy kommando se wapens uit hul arsenaal te gaan haal en dan deur te ry en die wapens aan BKA-lede uit te deel.

Omstreeks sesuur daardie aand bel Viljoen toe vir Vercueil en gee die groen lig dat daar inbeweeg moet word sodat die voorste kolonne met eerste lig die volgende oggend in Bophuthatswana kon wees. Soos Mangope versoek het, was die doel van die operasie om die Bop-parlement die geleentheid te bied om self oor die pad vorentoe te besluit. "Daar was nooit 'n voorneme of bedoeling om te gaan oorlog maak nie," sê Vercueil.

Die troepe was nog besig om te reël vir hul vertrek vanaf 'n plaas buite Pretoria toe hy 'n oproep van BKA-lede kry dat die AWB in Lichtenburg versamel en hulle regmaak om ook Bophuthatswana toe te gaan. Hy gee toe

aan Douw Steyn opdrag om die AWB te gaan keer en te waarsku dat hulle nie welkom is in Bophuthatswana nie. Steyn is blitsig daar weg, maar met sy aankoms in Lichtenburg het die AWB reeds vertrek. Hy en ’n paar patrollies probeer toe om die eenhede in te haal. Toe hulle in Mmabatho aankom, het die BKA dadelik die oproeriges uitmekaargejaag en dinge probeer stabiliseer. Die AWB moes blykbaar ’n ompad geneem het, want Steyn het hulle nie op pad teëgekom nie.

# HOOFSTUK 10
# MMABATHO OP ’N MESPUNT

## AWB maak amok

Met hul aankoms in Mmabatho het AWB-lede wild en wakker op die inwoners geskiet. Dit het ’n baie negatiewe invloed op die inwoners, die weermag en die polisie gehad. Steyn het ingegryp en die AWB beveel om na die lugmagbasis, wat die versamelpunt en beheersentrum was te gaan.

Woedende soldate van die Bop-weermag het summier na hul basisse beweeg, al die wit bevelvoerders en offisiere in hul kantore toegesluit, beslag gelê op die sleutels van die wapenkluise, die kluise oopgesluit, ammunisie bymekaargemaak en gewere en ammunisie aan die plaaslike bevolking uitgedeel. Met dié optrede is die goeie samewerking tussen die BKA en die Bop-polisie en -weermag in die wiele gery. Die gevolg was dat daar nie gehou is by die kabinetsbesluit om BKA-lede van wapens en ammunisie te voorsien nie.

Toe Vercueil, Breytenbach en Piet Uys vanaf Wonderboom-lughawe in Mmabatho arriveer om by hul mense aan te sluit, moes hulle tot hul skok van die AWB-

fiasko hoor. In daardie stadium het BKA-lede nog in hul honderde aangekom en op die ou end was daar 1 500 BKA-lede in die basis. Brig. Jorrie Jordaan, die waarnemende bevelvoerder van die Bophuthatswana-weermag, het by die basis aangekom en die boere versoek om dadelik terug te keer na Suid-Afrika. Vercueil het hom ingelig dat hulle op versoek van die president daar was en dat slegs Mangope opdrag kon gee dat hulle sy land moet verlaat. Hulle het dit wel duidelik gestel dat die BKA die AWB uit die land uit sal stuur.

By die lugmagbasis het ’n mediese kolonel opgemerk dat hulpverlening deur die boere uniek was en dat geen ander nasie só sou optree nie. ’n Luitenant van die Bop-weermag het gesê die radikale elemente in die land het net gewag vir die ideale geleentheid om tot geweld oor te gaan.

“In daardie stadium het die nuus ons bereik dat die weermag en die plaaslike bevolking op pad was na die basis om ons met geweld uit hul land te verdryf. Op versoek van die BKA het die offisiere in beheer van die basis begin om R4-gewere en ammunisie aan ons uit te reik om die vliegtuie en helikopters te beskerm,” gaan Vercueil voort.

Ná hewige argumente met die AWB-lede is hulle uiteindelik oorreed om te onttrek. Met hul vertrek is talle skote in die lug geskiet. Daar was nie genoeg R4-gewere vir al die troepe nie, maar gelukkig het ’n aantal boere Breytenbach se vroeëre opdrag om hul R1-gewere en

ammunisie saam te bring, gehoorsaam. Vercueil verneem toe die AWB is weer terug na Mmabatho en het op die inwoners begin skiet. Dit het tot ‘n skietgeveg tussen die AWB aan die een kant en die Bop-polisie en -weermag aan die ander kant aanleiding gegee.

"Viljoen het daardie oggend vroeg gesê hy sou later by ons in Mmabatho aansluit aangesien hy eers 'n afspraak met De Klerk en Meiring gehad het om ons teenwoordigheid in Bophuthatswana aan hulle te verduidelik. Hy het ons ook opdrag gegee om die minimum geweld te gebruik. Mangope stuur toe 'n helikopter om ons by die basis af te haal aangesien hy ontsteld was oor die gebeure in sy hoofstad," vertel Vercueil.

Vercueil en Hartzenberg het die president by sy tradisionele tuiste gaan spreek. Cronjé, Turner en vier ander kabinetslede was teenwoordig. Mangope het sy ontsteltenis uitgespreek oor die AWB en gesê hy het uitdruklik versoek dat hulle nie sy land binnekom nie. Vercueil kon verduidelik dat Viljoen reeds vóór die BKA se vertrek uit Suid-Afrika met Terre'Blanche in gesprek was en dit baie duidelik gemaak dat hy nie aan die operasie mag deelneem nie. Terre'Blanche het plegtig belowe dat hy nie sy mense sou stuur nie.

"Cronjé en Turner het ons verwyt dat ons Mangope beïnvloed het om terug te gaan op die besluit wat reeds geneem is dat Bophuthatswana sy onafhanklikheid sou prysgee en aan die verkiesing sou deelneem," vervolg

Vercueil.

Mangope het die stellings heftig ontken en Cronjé en Turner van verraad teen hom beskuldig. Cronjé het gedreig om onmiddellik as minister van buitelandse sake te bedank. Mangope se reaksie was: "So be it." Cronjé het verder teruggekap en gedreig om terug te vlieg na Suid-Afrika om die situasie met De Klerk te bespreek, wat hy toe inderdaad gedoen het.

Mangope het die BKA-leiers gevra om terug te gaan na die basis en te bepaal of daar nog iets was wat hulle kon doen om sy land te stabiliseer. "Hy het ook versoek dat ons na sy woonhuis gaan om vas te stel of sy familie veilig is. Ons het toe met 'n helikopter laag oor die huis gevlieg en ons kon sien alles was rustig.

"By die basis aangekom, het ons berig ontvang dat genl. Johny Coetzer van die Noordwes-kommandement opdrag van Meiring ontvang het om Bophuthatswana onder beheer te gaan bring. Hulle moes dit in elk geval van die begin af gedoen het toe Mangope hulle hulp nodig gehad het. Hoekom toe eers? Maar die Suid-Afrikaanse regering was te papbroekig om die besluit te neem omdat hulle toe reeds gekapituleer het,"meen Vercueil.

Coetzer moes ook toesien dat die BKA die land verlaat.

## Cronjé se weergawe

Volgens Cronjé se weergawe van die gebeure het die SVR met Turner gereël om genoeg wapentuig vanaf die weermag se arsenale na die lugmagbasis buite Mmabatho

te laat verskuif wanneer die BKA in die land ontplooi. Hy het dit nooit gedoen nie en daarom moes BKA-lede dié Vrydag by die lugmagbasis wag dat wapens aangery word. Intussen het die AWB soos cowboys met hul jag- en haelgewere in Mmabatho en Mafikeng rondgehardloop en pandemonium gesaai. Waarin hulle wel baie goed geslaag het, was om die plaaslike gemeenskappe woedend te maak en haatgevoelens teenoor wittes te wek.

Dié Donderdag, terwyl Cronjé met sy intelligensiemense oor die toestande gesels het, het hy die boodskap gekry om Mangope te bel. Die president lig hom toe in dat Terre'Blanche laat weet het hy en sy AWB-stormtroepe wil kom help. "Ek hoor toe Terre'Blanche is reeds op pad Mmabatho toe en ek stuur een van MI se kolonels inderhaas Rooigrond toe om die AWB daar te gaan voorkeer," som Cronjé die uiters plofbare situasie op. "Ons moes ten alle koste verhoed dat die AWB Bophuthatswana se grondgebied betree, want die Bop-soldate het dit baie duidelik aan hul offisiere gestel dat hulle nie 'daardie wittes in kakie' in hul land soek nie."

Terre'Blanche se AWB-lede het nie probeer om by Rooigrond deur te kom nie, maar het op 'n plaas naby Jagersfontein net buite Mafikeng gaan versamel. "Elemente van die AWB was toe al ongenooid in Mafikeng en het daardie nag al burgers van die land doodgeskiet."

Cronjé het die nag op 'n veilige plaas van MI naby Mmabatho oornag toe Turner hom laat weet dat hy

telefonies met Terre'Blanche gesels het en dat 'n baie moeilike en aggressiewe AWB-leier oor die reëlings vir samewerking wou praat. Cronjé bel hom toe met die waarskuwing dat die AWB glad nie welkom was in Bophuthatswana nie. "Ons wil julle nie hier hê nie! Julle teenwoordigheid gaan politieke persepsies skep wat ons nie nodig het nie. In elk geval wil my weermag julle nie in ons land hê nie," was sy ferm versoek.

Turner dring toe daarop aan dat die AWB in die land toegelaat word omdat hulle so ver gekom het en Cronjé gee toe op voorwaarde dat hulle geen insignia vertoon nie. Hulle moes reguit na die lugmagbasis beweeg en hulle aan Breytenbach se gesag onderwerp.

Volgens Cronjé het hy voor die Tebbutt-kommissie van ondersoek na die geweld in Bophuthatswana getuig hy glo Terre'Blanche het as agent vir iemand opgetree. "Constand het dieselfde getuienis gelewer," sê hy. Om sy interpretasie van Terre'Blanche se bedenklike rol in die regse politiek te motiveer, verwys Cronjé na verskeie voorvalle waar die AWB gesorg het dat vreedsame protesaksies in chaos en geweld ontaard.

Met die regses se protesoptog by die Wêreldhandelsentrum was Viljoen en Thomas Langley in beheer. Alles was ordelik en behoorlik gereël. Die protesgangers sou op die perseel toegelaat word en daar is voorsiening gemaak dat hul petisie formeel oorhandig kon word. Die optog het volgens plan gedissiplineerd verloop totdat die swaar gewapende AWB voor die gebou

saamgedrom en een van die heethoofde met 'n pantservoertuig deur die glasmure gejaag en paniek gesaai het.

"In die lig van alles waarby Terre'Blanche-hulle deur die jare betrokke was, kan mens tot geen ander gevolgtrekking kom as dat hy een of ander agent was wat dinge telkens moes ontwrig om die Afrikaner in 'n swak lig te stel nie."

Cronjé glo Bophuthatswana se geskiedenis sou anders verloop het indien die AWB nie in die land se sake gaan krap het nie. Hy het besef dinge gaan skeefloop en bel toe vir Mangope met die versoek dat hy De Klerk persoonlik in Pretoria wil gaan spreek oor die Dinsdag se beplande parlementsitting en om aan hom te verduidelik dat die volk kans moet kry om self oor hul toekoms te besluit.

"Ons wou die hulp van die Suid-Afrikaanse regering vra om ons die kans te gun om ons grondwetlike plig teenoor die burgers van Bophuthatswana na te kom."

Intussen het die AWB Cronjé se versoeke om redelikheid net eenvoudig geïgnoreer. By die lugmagbasis is Terre'Blanche se "veggeneraal", Alex Cruywagen, stert tussen die bene deur Breytenbach weggejaag toe hy ewe braaf saam met sy manne daar aangejaag kom, op 'n leer spring en aankondig dat hy "die generaal in bevel is".

Enigiemand wat vir Jan Breytenbach goed ken, weet dié gesoute soldaat duld geen nonsens nie. Dit het generaals soos Viljoen, Geldenhuys en Meiring in die operasionele gebied self ondervind.

**Eugene Terre'Blanche skets 'n heel ander prentjie**
Terre'Blanche sê Rowan Cronjé lieg as hy te kenne gee daar was geen ooreenkoms tussen die AWB en die Mangope-regering om die land in nood te help nie. "Cronjé is in elk geval die man met die onbenydenswaardige rekord dat hy in sy politieke lewe drie verskillende lande op 'n streep verraai het," is sy minder vleiende reaksie. "Cronjé was destyds 'n minister in Rhodesië, toe vat hy die pad terug Suid-Afrika toe en kom werk eers in 'n politieke hoedanigheid vir die Nasionaliste voordat hy weer uitgewyk het om 'n minister in Mangope se kabinet te word. As 'n politikus het hy nie juis 'n goeie geskiedenis nie."

Volgens Terre'Blanche was Cronjé teenwoordig toe hy reeds agt maande voor die Slag van Mmabatho 'n samewerkingsooreenkoms met Mangope gesluit het. Ingevolge dié ooreenkoms sou hulle mekaar se belange onderling beskerm en mekaar in tye van nood te hulp snel. Volgens hom is 'n soortgelyke ooreenkoms met Oupa Qgozo van die Ciskei gesluit. Die ooreenkoms met Bophuthatswana was egter vir hom belangriker omdat Verwoerd destyds die grense van Bophuthatswana afgebaken het as 'n bufferstrook tussen Suid-Afrika en Botswana en om vir die Tswanas ook 'n eie land te gee.

In dieselfde gees het die AWB se opperraad destyds ook Namibië toe gegaan en 'n ooreenkoms met oom Hans Diergaardt, leier van die Rehoboth-basters, aangegaan. "Dit is jammer dat 'n verkeerde persepsie van die AWB

die wêreld ingestuur is – dat ons 'n klomp kafferhaters is. Ek het ook persoonlik vir Treurnicht na Rehoboth gevat om oom Hans en sy mense te ontmoet."

Terre'Blanche raak sommer omgekrap oor Cronjé, Viljoen, Vercueil en Breytenbach se stellings dat Mangope en sy ministers nie die AWB in die land wou gehad het nie. "Ek het nog op die vooraand van die operasie vir Mangope oor die telefoon belowe: 'Meneer die president, ek sal sorg dat daar môreoggend tussen 700 en 800 van my manne in Mmabatho is om die stad te help beveilig.'" Volgens hom was Mangope tydens die gesprek na aan trane. "Hy het my gevra wat hy dan verkeerd gedoen het dat De Klerk hom van sy land wou beroof."

Hierna het Turner hom laat weet hy wag vir hulle en sy troepe was reeds besig om die vliegtuie uit die loodse in die lugmagbasis te skuif om slaapplek vir die AWB-lede te maak. "Jack het gesê daar sal slaapsakke en warm sop wees as my manne daar aankom." Hy het Turner gevra om te reël dat hy Mangope kon sien. Toe hy en sy leierskorps daardie nag by die grens op Rooigrond aankom, is hulle deur 'n kolonel van die Bop-weermag ingewag wat hulle na die hoofkwartier geneem het, waar Turner en 'n paar junior offisiere vir hulle gewag het. Terre'Blanche moes toe vir die eerste keer met 'n skok hoor dat die AWB nie die land moet binnegaan nie.

Hy hoor toe ook vir die eerste keer daar dat die BKA ook op pad was Bophuthatswana toe. "Dit was Cronjé wat al die probleme veroorsaak het. In daardie stadium was

Turner soos ’n kat op ’n warm plaat,” beskryf Terre’Blanche die situasie daar by die weermaghookwartier. “Die man was in en uit die kantoor soos hy telefoonoproepe ontvang het. Hy sê toe uiteindelik vir my hy weet nie hoe om dit te stel nie, maar dat die toestande in sy land op breekpunt was. Die enigste manier waarop die situasie ontlont kon word, sou wees as ek terugbeweeg na die Suid-Afrikaanse kant van die grens by Rooigrond.”

Vroeg die volgende oggend, nog voordat die BKA oor die grens was, het Terre’Blanche sy manne op parade geroep en ingelig dat hy vertrek, maar in radioverbinding met hulle sou bly. “Daar het ek my gesag oor my manne verloor,” vertel Terre’Blanche. Sonder Turner se medewete is hy toe saam met ’n paar van sy mense na Mafikeng, waar hulle op nuus oor die gebeure gewag het. “Ek kon om een of ander sinistere rede geen radioverbinding met my mense kry nie.” Ten einde raad het hy een van sy manne gestuur om te gaan uitvind wat aan die gang was.

Terre’Blanche is oortuig daarvan dat die NP-regering se intelligensie-agentskappe, of moontlik Turner se mense, sy radioverbinding gesaboteer het. “Dit kon maklik gedoen word, want ons het nie van die beste gehalte tweerigtingradio’s gehad nie.” Hy het eers later gehoor hoe die Bop-weermag met drie sogenaamde “snotneus-pantserkarre” stelling ingeneem het en met swaarkaliberwapentuig op die AWB-konvooie losgebrand

het terwyl hulle oor ’n brug in Mmabatho uit die land wou wegry.

Die noodlot het gesorg dat Fourie, Wolfaardt en Uys daar voor die polisiekollege koelbloedig doodgeskiet is, meen Terre’Blanche. Fourie se ou model Mercedes was swaar op brandstof en hulle moes dringend hervul voordat hulle kon ry. Hulle het reeds die tenk vol brandstof getap en was op pad terug huis toe, toe daar op hulle geskiet is. “Daar was 47 koeëlmerke in die Mercedes se voorkant. Dit was duidelik hulle wou seker maak hulle skiet daardie drie dapper manne van my aan flarde.”

Met die AWB se onttrekking het Terre’Blanche daarin geslaag om met Cruywagen kontak te te maak. Dié het hom ingelig: “Hier gaan die laaste karre nou uit die dorp uit.” Terre’Blanche en die mense by hom het agter by die laaste konvooi ingeval en is saam terug Suid-Afrika toe. “Dit was ’n baie hartseer dag in my lewe toe ek op televisie sien hoe iemand soos Nic Fourie – een van my getroue generaals uit Natal – so hulpeloos daar moes lê terwyl daardie moordenaar hulle in koelen bloede afgemaai het,” beskryf Terre’Blanche sy gevoel oor die voorval.

Hy was baie bitter oor die verraad wat mense soos Cronjé teen hom gepleeg het deur te sorg dat hy nie sy manne kon lei en sy belofte aan Mangope nakom nie. Hy het gevoel Cronjé het sy rug op hom gedraai ter wille van die BKA.

# HOOFSTUK 11
# DIE SLAGTING IN MMABATHO

**In koelen bloede – 12 Maart 1994**

Met die totale chaos en anargie wat op Vrydag 11 Maart 1994 in die strate van Mmabatho en Mafikeng losgebars het, het die AWB se gewapende invallers so reg in die hande van die ANC gespeel om die land onregeerbaar te maak en Mangope se regering tot 'n val te bring. Dit het om twaalfuur die middag gebeur toe Mangope se laaste lojale soldate in die elite-valskermbataljon ook begin muit het weens die baasspelerige en uittartende houding van Terre'Blanche se AWB-invallers.

'n Mens kan nie anders nie as om die afleiding te maak dat die AWB dalk in opdrag van elemente binne De Klerk se intelligensie-agentskappe doelbewus na Mmabatho gestuur is om die rewolusie aan te blaas sodat Mangope se val bespoedig kon word. Die AWB was inderdaad die faktor wat die val van Bophuthatswana verseël het.

Wyle Kevin Carter, die internasionaal bekroonde Reuters-fotograaf en lid van die beroemde "Bang Bang Club" oor wie daar later 'n rolprent gemaak is, het beskryf hoe hy dit

ervaar het toe die AWB-manne om hul lewens pleit, huil en smeek, "Asseblief God, help ons!" voordat hulle koelbloedig doodgeskiet is. Volgens soldate op die toneel het die Bop-troepe begin skiet omdat die wittes "onskuldige mense" doodgeskiet het. Toe die Mercedes met die drie AWB-lede ná die sarsies skote van die soldate tot stilstand geruk het, het groepe van die plaaslike inwoners om hulle saamgedrom en die twee gewondes getart waar hulle langs hul sterwende makker gelê het.

"Wie het vir julle gesê om hierheen te kom?" wou een inwoner weet. "Is julle nou jammer?" het nog een gevra.

Nic Fourie, een van Terre'Blanche se "generaals" uit Natal, het eerste gesterf waar hy langs die Mercedes gelê het. Fanie Uys, 'n groot man met 'n welige baard, het gebukkend by die motor se oop voordeur gesit en sy hande in oorgawe omhoog gehou. Die gewonde Alwyn Wolfaardt, soos Uys afkomstig van Naboomspruit, het aanvanklik bewend op die agtersitplek bly sit en toe stadig by die motor uitgegly tot op die grondpad en met sy kop teen die agterwiel te lande gekom. Die soldate het Uys omgedraai op sy maag en daar in die stof van die grondpad vir vuurwapens deursoek.

Carter het vertel: "Skielik klap daar 'n skoot en die nuuskierige skare spat paniekbevange uiteen. Ek draai om en sien 'n soldaat met 'n R4-aanvalsgeweer komkommerkoel aangestap kom terwyl hy vir sy makkers beduie om pad te gee. Hy staan toe ewe nonchalant daar by die twee gewonde mans en pomp vier of vyf koeëls in

elkeen se rukkende liggaam. Hy het ook ’n hele paar koeëls in Fourie se liggaam gepomp.”

Die gebeure in Mmabatho was die keerpunt van die dreigende burgeroorlog in Suid-Afrika. Dié gebeure het skokgolwe deur die wêreld gestuur. Die *Pretoria News* se buitelandse korrespondent in Londen het die internasionale gevoel oor die koelbloedige moorde baie goed saamgevat in ’n diepteartikel enkele dae ná die voorval. Die opskrif was: “Is this the beginning of bloodshed, or the end?”

Omtrent elke televisiestasie in Europa het die grusame tonele van onluste, plundery en die bloedige teregstelling van die AWB-manne in Bophuthatswana gebeeldsaai. Die burgeroorlog in Bosnië was vir ’n wyle vergete.

Daardie hele dag het Terre’Blanche se swaar gewapende manne in die strate van Mmabatho en Mafikeng rondgery, wild en wakker op onskuldige burgers geskiet, joernaliste se motors van die paaie afgedwing, hulle voor die voet aangerand en geïntimideer en rolle film eenvoudig uit hul kameras geruk.

Cronjé sê hy verstaan nie waarom Nic Fourie en die ander AWB-lede daardie Vrydag op pad uit as ’n soort magsvertoon in Mmabatho se strate rondgery het nie. “Daardie moorde was onbesonne,” beskryf Cronjé die voorval toe die drie AWB-lede in die stofstrate van Mafikeng afgemaai is.

Wat Cronjé baie agterdogtig maak oor die Suid-

Afrikaanse regering se motiewe is ’n voorval wat drie dae voor die slagting plaasgevind het. In retrospek voel hy dit bewys net dat die De Klerk-regering bewus was van die planne om Bophuthatswana gewelddadig tot ’n val te bring. Dié betrokke Dinsdag het ’n Suid-Afrikaanse polisievliegtuig lank oor Mafikeng gesirkel. Toe die Bop-weermag daaroor navraag doen, was die verduideliking: “Ons moes kom kyk hoe ver het die opstand gevorder.”

Teen die Vrydagmiddag was Meiring, Mac Maharaj en Fanie van der Merwe by die SA ambassade om die situasie in die tuisland te evalueer. Die gevolgtrekking is gemaak dat geen staatsinstelling meer effektief funksioneer nie en dat die land tot ’n val gekom het. “Let daarop dat dit nie die Suid-Afrikaanse regering was wat die besluit geneem het nie, maar die tussentydse oorgangsregering,” sê Cronjé.

Hy het redelike gronde om te glo dat die Bop-parlement daardie volgende Dinsdag ten gunste daarvan sou stem om weer deel van Suid-Afrika te word “as hulle ons net die kans gegun het om ons demokratiese reg uit te oefen en self te besluit”. Hy glo Noordwes sou totaal anders gelyk het as dit nie vir die AWB se optrede was nie. “Die ANC sou nie Noordwes gewen het in die 1994-verkiesing nie. Die AWB het gesorg dat (die ANC) die provinsie inpalm,” sê Cronjé.

As is verbrande hout, maar as Turner gesorg het dat daar betyds genoeg wapens vir die BKA in die lugmagbasis beskikbaar was, sou hulle vinniger in Mmabatho en Mafikeng kon ontplooi en die staats- en

sakegeboue op ’n gedissiplineerde wyse kon beveilig het. Deure van die Bop-lugmag se helikopters is reeds vroeg die oggend afgeskroef en swaarkaliber-masjiengewere gemonteer om vanuit die lug wet en orde te kon handhaaf, sê Cronjé.

Kort voor sy dood som Dries Bruwer in een van vele onderhoude met my die situasie in Bophuthatswana op dié wyse op: “Wat my tot vandag toe moerig maak, is die manier waarop Terre’Blanche en sy AWB-agterrryers daardie dag doelbewus ons eerbare hulp aan Mangope en sy landgenote wou laat skipbreuk ly. Al 1 900 BKA-manne in Mmabatho was opgeleide burgermag- en kommandolede. Anders as Terre’Blanche se volgelinge, was hulle geharde en gedissiplineerde soldate wat net op bevel sou optree.”

Nog voor die inval was dit duidelik dat die BKA probleme sou ondervind met die ongedissiplineerde AWB-lede wat eenvoudig geweier het om, soos ooreengekom onder Douw Steyn se bevel te staan. “Generaal” Nic Fourie was een die twee AWB-afgevaardigdes wat op 9 Maart 1994 die ordergroep in die TLU se raadsaal in Silverton bygewoon het – twee dae voor die inval. Die einste “generaal” word toe in ’n stofstraat in Mafikeng gefusilleer. “Die teregstelling was die nekslag vir die ‘dapper’ AWB’s wat so graag oorlogpraatjies gemaak het. Stert tussen die bene het die klomp lafaards daarna streep-streep uit Bophuthatswana probeer vlug,” is Bruwer se

harde woorde oor die Slag van Mmabatho. Maar die tekens van hul wandade was lank nadat hulle op die vlug geslaan het nog duidelik sigbaar in Mmabatho en Mafikeng.

Ek en fotograaf Doug Lee was die oggend van die aksie vroeg in Mmabatho nadat ek die vorige nag net ná twaalf ’n oproep van ’n kontak in Bophuthatswana se militêre intelligensie ontvang het om my te vertel die AWB het toe pas Bophuthatswana se grondgebied betree. Volgens hom het hulle die AWB onder aanvoering van Terre’Blanche op Rooigrond voorgekeer en gewaarsku om nie die land in te gaan nie. “Terre’Blanche is beskonke en weier om na rede te luister,” was sy woorde aan my.

Ek en Lee het reguit na die lugmagbasis toe gery om met die BKA-leiers te gesels. Ons het skaars uitgeklim of ’n paar groot boere wil vriendelik dog ferm weet wie ons nou eintlik is. Toe hulle uitvind ons is joernaliste, is ons aangesê om liewer die basis te verlaat, want die gemoedere het hoog geloop. In daardie stadium het die boere nog nie geweet die AWB skiet onskuldige mense etlike kilometers daarvandaan links en regs dood nie, anders sou Breytenbach gewis die AWB-“generaal”, Cruywagen, baie goed afgestof het toe hy hom van die basis af weggejaag het.

In Mmabatho het ons oral lede van die AWB sien stelling inneem rondom die regeringsgeboue. Sommige van hulle was gemasker en in hul kamoefleerdrag het hulle

met jaggewere en gewone motors reggemaak vir die "oorlog". Joernaliste wat gearriveer het om die dreigende situasie te monitor, is voorgekeer en aangerand en die film boonop uit hul kameras geruk.

Dié middag het ek bebloede buitelandse korrespondente van internasionale toppublikasies by die Mmabatho Sun sien aankom vir mediese behandeling nadat hulle deur AWB-lede aangerand is. Laatmiddag het ons in Mafikeng se sakesentrum rondgery en afgekom op 'n ou swart man en vrou wat albei gewond was en voor ons oë gesterf het.

Die BKA het sy vrese oor die gebeure wat toe inderdaad in die strate van Mmabatho en Mafikeng afgespeel het, al by die laaste ordergroep in Silverton voorspel. Daarom wou Douw Steyn ten alle koste sorg dat die Mmabatho-inval ordelik en gedissiplineerd geskied. Hy het dit baie duidelik aan die AWB-afvaardiging (wyle Nic Fourie en sy maat) gestel dat hulle nie welkom is in Bophuthatswana nie en dat Mangope glad nie die AWB in sy land wou hê nie. Hy het egter die toegewing gemaak dat hulle toegelaat sou word indien hulle nie in AWB-uniform nie, maar in kakieklere opdaag en hulle aan die bevel van die BKA onderwerp. Hiertoe het Nic Fourie ingestem, wat toe nie gebeur het nie.

Bruwer meen Steyn was te ordentlik en moes die AWB geen kans gebied het om deel te wees van die inval nie omdat hy (Bruwer) die beweging nog nooit vertrou het nie.

Toe dinge tydens die inval skeefloop, het Viljoen,

Breytenbach en Vercueil vir Mangope gaan sien. Meiring was ook daar. Die gemoedere het maar hoog geloop en dit was eintlik jammer om te sien hoe ou kamerade hulle daar voor Mangope aan teenoorgestelde flanke van ’n dreigende oorlog bevind het.

Meiring is ’n lang man en dit was nogal vermaaklik toe Viljoen voor die generaal gaan staan en opkyk terwyl hy waarsku: “Generaal, julle is hier besig met ’n staatsgreep!”

“Dit is nie waar nie,” was Meiring se antwoord.

Viljoen het egter vir Meiring gesê: “Jy flous my nie. Wat maak Hattingh Pretorius, hoof van die leër, en James Kriel, hoof van die lugmag, in Mmabatho?” Hulle was in daardie stadium albei op soewereine Suid-Afrikaanse grondgebied in die ambassade in die stad.

Dit was duidelik dat die AWB onberekenbare skade in Mmabatho aangerig en die situasie só kritiek geraak het dat ’n uitweg gevind moes word om die BKA-lede veilig uit die land te kry. Die tuisland het in ’n kruitvat ontwikkel.

“Dit was sinneloos vir die BKA om langer in Mmabatho te bly,” sê Bruwer. “Die AWB het die mense van Bophuthatswana woedend gemaak en die Bop-weermag was moerig vir wittes. Die inval het ’n onherstelbare vertrouensbreuk veroorsaak.”

Daar is toe met Meiring ooreengekom dat die BKA met spesifieke roetes uit Mmabatho sou beweeg en dat die ontplooide Suid-Afrikaanse troepe hulle nie sou verhinder nie. Al wat vir Viljoen as ’n toegewyde veggeneraal

oorgebly het, was om seker te maak dat sy troepe veilig uit die gevaarsone kon uitbeweeg. In daardie stadium was gewere reeds aan sommige BKA-lede uitgereik en hulle sou die agterhoede dek. Tipies van boere was daar egter 'n paar wat besluit het hulle ken die omgewing en met kortpaaie aan die gebied onttrek het. Dit was 'n fout om nie die vooraf gereëlde roetes te gebruik nie, want in die proses het die Bop-weermag twee BKA-lede doodgeskiet.

Bruwer meen die De Klerk-regering het die tuislande op 'n skinkbord vir die ANC gegee. Pik Botha, namens die regering, en Mac Maharaj, namens Mandela, het geweier om Mangope die kans te bied om sy parlement te raadpleeg oor die pad vorentoe vir sy land. Bruwer vra hom die vraag af waarom die AWB al Viljoen, Douw en Hartzenberg se versoeke om weg te bly uit Mmabatho doodeenvoudig geïgnoreer en chaos gesaai het wat so reg in die kraal van die NP-regering en die ANC was.

"Alle inligting dui daarop dat die AWB in opdrag van die SA veiligheidspolisie opgetree het. Ene ds. Van der Westhuizen het altyd die AVF se UR-vergaderings saam met die AWB-verteenwoordiger (gewoonlik Terre'Blanche) bygewoon. Ons het later eerstehands uitgevind dat Van der Westhuizen 'n polisie-informant was. 'n Volledige verslag, gerugsteun deur foto's, het telkens nog dieselfde aand waarop 'n vergadering plaasgevind het op die polisie se tafel gelê," vertel Bruwer.

**In die doodsnikke van die stryd stert tussen die bene . . .**

Die absolute chaos in die strate van Mmabatho en Mafikeng weens die AWB se wandade was die laaste strooi vir die Bop-weermag en die land se soldate het op groot skaal begin muit. Die weermag se wapenkluise is oopgesluit en wapens aan die inwoners uitgedeel.

"Mangope se vrese is bewaarheid. Ek was toe nog in Pretoria en het desperaat probeer vure doodslaan. In Mmabatho was daar reeds 3 000 AVF-lede van wie net Breytenbach en 150 ander gewere gehad het. As 'n militêre mag het ons dus vir Mangope niks beteken nie. Dit was totale wanorde," beskryf Viljoen die situasie.

Toe Viljoen daardie middag per vliegtuig in Mmabatho land, het hy twee dinge onmiddellik gedoen: Eerstens het hy mense ingelig oor die situasie en veilige roetes probeer reël vir hulle om aan die land te onttrek, en tweedens het hy vir Meiring by die Suid-Afrikaanse ambassade gaan sien en verduidelik dat die doel van die AVF-ontplooiing was om Mangope te help weerstand bied teen die ANC, wat sy regering omver wou werp. Hy het Meiring gevra dat die Suid-Afrikaanse weermag die pligte oorneem en vir Mangope beskerm.

"Ek is bevrees Maharaj en Botha was kop in een mus en daarop uit om Mangope se mag op enige moontlike wyse voor die volgende Dinsdag te breek. Oor die AWB kan ek niks positiefs sê nie. Ek het reeds vroeër getwyfel oor die

dissipline van dié bende, maar Mmabatho het finaal vir my bewys watse klomp uitvaagsels hulle is. Die AWB is daarvoor verantwoordelik dat ons misluk het."

Hoewel Bop se polisiemag reeds die Donderdag ná wydverspreide muitery totaal ineengestort het, was die moreel van die elite-valskermeenheid Vrydag nog hoog. Ná die vorige nag se plundery by Mega City is lede van die eenheid reeds teen ligdag Vrydagoggend rondom die winkelsentrum ontplooi en is plunderaars vasgetrek en uit die gebied verwyder. Daar was toe nog nie sprake van anargie in die stad nie – die eenheid was paraat om wet en orde te herstel. Maar toe die swaar gewapende AWB-lede later die oggend deur die strate van Mmabatho ry en 'n kordon rondom die regeringsgeboue en voor die universiteit van Bophuthatswana ontplooi is, het die atmosfeer dramaties verander.

Om twaalfuur op Vrydagmiddag 11 Maart 1994 het Mangope se bewind tot 'n einde gekom toe sy laaste lojale soldate in die valskermbataljon weens die AWB se baasspelerige en uittartende optrede begin muit het. Toe die laksman die twee AWB-lede tereggestel het, het die res van die AWB-konvooi stert tussen die bene weggejaag en hul sterwende kamerade daar in die stof alleen gelaat, vertel Viljoen.

## Hartseer verhale voor die WVK

Jare ná die slagting in Mmabatho het van die slagoffers hul verskriklike ondervindings tydens sittings van die

Waarheids- en Versoeningskommissie (WVK) in herinnering geroep.

Volgens die amptelike oorkondes van die WVK-verhore het die 38-jarige Gobusamang Lawrence Lebotsoe gesit en huil terwyl hy sy ondervinding tydens die kommissie se sitting in Mafikeng vertel het. Lebotsoe is deur die WVK geroep om te getuig in die amnestie-aansoek van konst. Bernstein Menyatsoe van die Bop-polisie, wat drie AWB-lede – Fanie Uys, Alwyn Wolfaardt en Nic Fourie – doodgeskiet het.

Lebotsoe en 'n vriend het op 10 Maart 1994 in die nywerheidsgebied van Mafikeng gestap toe 'n wit Ford Cortina uit die bloute langs hulle stilhou. 'n Afrikaanssprekende man in kakieklere, vermoedelik 'n AWB-lid, het uitgeklim en gesê: "Hier is twee kaffers." Een van die ander insittendes het gereageer en gesê: "Skiet hulle!" Volgens Lebotsoe het hulle vir hul lewens gepleit, maar hy is trompop in die nek geskiet. Hy en sy vriend het lank gelê en wag vir die doodskote. Die mans het hulle op die grond rondgeskop en teruggeklim in die kar met die woorde: "Vrek vreedsaam . . . en koebaai." Hy is daar vir dood opgetel, maar het later in die Klerksdorp-hospitaal saam met ander slagoffers van sy wonde herstel.

Gedurende Menyatsoe se se amnestie-aansoek het die voorsittende kommissaris die situasie tydens die skietvoorvalle opgesom en gesê dat daar in 'n stadium voor die teregstelling selfs op hom oorkant die straat vanuit verbygaande motors geskiet is. Hy het gesien hoe

daar op ander onskuldige mense losgebrand is. Menyatsoe het getuig hy het besluit om die mans tereg te stel omdat hulle oorlog na sy land gebring het.

Volgens die kommissaris het Menyatsoe met die teregstelling van die mans die AWB uit sy land verjaag en sy ontevredenheid met hul teenwoordigheid in Mmabatho gewys. Hy sou eerder sien dat sy land se regering omvergewerp word as dat die AWB die land oorneem.

# HOOFSTUK 12
# WAPENLOOS IN 'N VYANDIGE LAND – DIE ONTTREKKING

Volgens Vercueil was ene maj. Serfontein die bevelvoerder van die SAW se pantserbataljon wat hulle by die basis beleër het en gereed was om hulle aan te val indien die boere weerstand sou bied. Dit was 'n uiters gespanne situasie en daar het kommer bestaan dat die pantsermanne met hul grofgeskut op die omsingelde BKA-lede sou begin skiet.

Vercueil sê die BKA-leierskap het onderneem om die land ordelik te verlaat. "Ons wou nie onnodige bloedvergieting veroorsaak nie. Boonop sou dit broer teen broer wees. Tydens die gesprek met Serfontein is op die volgende besluit:

• Serfontein sou hulp verleen sodat hulle tot buite Mmabatho kon beweeg
• Die troepe sou stelselmatig in groepe uitbeweeg.
• Hulle sou eers ná donker beweeg.

Groenewald het die situasie tussen die BKA-lede in die lugmagbasis en die SAW as volg beskryf: "Die SAW het

die lugmagbasis omsingel met Ratels toegerus met 20-mm-kanonne. Baie van die mans het toe vir die eerste keer ervaar hoe dit voel om deur professionele soldate gekonfronteer te word en in die lope van sulke groot kanonne vas te kyk. Die situasie was uiters plofbaar. Dit was inderdaad broer teen broer wat in die aangesig van ’n burgeroorlog vir mekaar gestaan en kyk het. Dit moes vir baie van hulle ’n magtelose en skokkende ontnugtering gewees het. Die boere van die BKA was nie daar om oorlog te maak nie, maar om die land te stabiliseer. En hier sit hulle vasgekeer, gewapen met handwapens, teen De Klerk se groot kanonne wat enige oomblik op hulle kon losbars.”

In Mmabatho het Viljoen teenoor Meiring onderneem dat die boeremag aan die land sou onttrek mits Meiring sou sorg dat stabiliteit en veiligheid in Bophuthatswana gehandhaaf word. Meiring het telefonies ’n mandaat van De Klerk verkry om sodanige ooreenkoms aan te gaan. Daar het egter intussen ’n ernstige veiligheidsituasie ontwikkel toe die Bop-weermag wapens uit hul arsenale aan die plaaslike inwoners en aan ANC-opstokers uitgedeel het.

Die troepe het ná donker begin vertrek, vergesel deur pantservoertuie. “Soos ons verwag het, het die Bop-polisie, -weermag en -burgerlikes op die kolonne geskiet. Daar is uit die pantservoertuie op die aanvallers teruggeskiet. Net een BKA-lid is gedood en een swaar gewond. Die troepe het skaars vertrek of Viljoen arriveer

per helikopter. Hy het baie ontsteld op die onttrekking gereageer, want hy was onder die indruk ons sou daar bly totdat ons taak afgehandel was," vertel Vercueil.

"Dié aand in die vliegtuig het ons nie veel gepraat nie. Ons was baie bedruk omdat ons misluk het. Alles het verkeerd geloop weens die AWB se inmenging."

Meiring het in daardie stadium die bevelvoerder van Potchefstroom-kommandement gebel en opdrag gegee om sy troepe so na as moontlik aan die grens met Bophuthatswana te laat saamtrek. Net daarna het hy genl. Jorrie Jordaan gekontak en verduidelik dat hy 'n amptelike versoek van hom af nodig het om in sy land te kan optree. Die versoek is onverwyld per teleks gestuur, waarop Meiring amptelik ingelig is dat die SAW sou kom help.

Die gevegsgroep naby die grens het hierop instruksies gekry om in te beweeg en by die ambassade-gronde in Mmabatho te versamel.

Maj. Serfontein, die jong Suid-Afrikaanse offisier in bevel van die pantsergroep wat opdrag gehad het om die regses by die lugmagbasis te gaan beleër, het voor die Tebbutt-kommissie getuig dat hy op 10 Maart 1994 deel was van die SAW-eenheid wat by Klippan in die Wes-Transvaal gestasioneer was. Dit was 'n onrusgebied en hulle moes die situasie monitor. Hulle het die betrokke dag inligting ontvang oor die AWB se bedrywighede in die omgewing

en gehoor dat dié regse groep op pad was na Mmabatho. Hulle het ook gehoor dat die AVF op pad was om die toestand in die tuisland onder beheer te gaan bring.

Die volgende oggend het sy eenheid van 100 troepe na die SA ambassade in Mafikeng beweeg. Langs die pad het hul konvooi by die AWB-lede in bakkies verbygery. Van hulle het probeer om die weermagkonvooi met hul voertuie op te breek. Ander het net daar langs die pad geparkeer gestaan en wag.

Teen vieruur die middag het sy eenheid opdrag gekry om die Bop-weermaghoofkwartier en die -lugmagbasis te gaan beleër en om die regses uit die basis en uit Mafikeng te begelei. Hy het kol. Burger van die Bop-weermag en Veenendaal van die AVF by die lugmagbasis gekry. Ander AVF-leiers soos Viljoen en Breytenbach was ook teenwoordig.

Volgens Serfontein was daar ’n groot groep mans geklee in kakieklere in die basis en hy het aangebied om hulle uit Bophuthatswana te kry. Hy sou sorg dat vier Casspir-pantservoertuie voor die konvooi ry en dat nog vier hul agterhoede beskerm. Die regses se sowat 80 voertuie moes tussen die pantservoertuie ry. Van die mans was met R1- en R4-aanvalsgewere gewapen.

Serfontein het hulle goed laat verstaan dat hy geensins verantwoordelikheid vir hul (die BKA-lede) se optrede onderweg sou aanvaar nie. Hy dink sy konvooi was die laaste uit die basis en het die roete vanaf die lugmagbasis na die Mmabatho Sun-hotel gevolg en daar regs in

Voortrekkerweg gedraai. Aan die westekant van Voortrekkerweg was daar ’n ongebruikte lugmagbasis met ’n ou aanloopbaan en vliegtuigloodse. Die basis was van die pad geskei deur ’n muurtjie van sowat een meter hoog. Toe die konvooi daar verbyry, is daar van agter die muurtjie op hulle geskiet. Die mans in die voertuie het uitgespring en aan die oorkant van die pad skuiling gaan soek.

Serfontein getuig hy kon sien dat die aanvallers lugspoorkoeëls gebruik het wat burgerlikes glad nie in die hande kan kry nie. Dit moes dus weermagpersoneel wees wat op hulle geskiet het. Die aanval het sowat twee minute geduur, waarna die konvooi onverrigter sake uit die gebied kon ontruim.

Volgens hom het al die regses teen die Vrydagaand, 11 Maart 1994, aan Bophuthatswana onttrek.

# HOOFSTUK 13
# DE KLERK BEHAAG DIE ANC

**’n Suksesvolle staatsgreep deur Suid-Afrika**

Volgens Meiring is Mmabatho en Mafikeng baie vinnig ná die ontplooiing van die Suid-Afrikaanse troepe gestabiliseer. Maar in daardie stadium was dit ’n geval van “te min te laat”, want die hoofstad het gebrand. Hy is oortuig daarvan dat die AWB-lede wat so koelbloedig doodgeskiet is vandag sou geleef het indien Terre’Blanche en sy “generaals” na hom geluister en langs vooraf bepaalde roetes aan die gebied onttrek het.

Terug in Pretoria het De Klerk hom opdrag gegee om saam met twee lede van die tussentydse regering, Pik Botha van die NP en Maharaj van die ANC, na Mmabatho te reis om Mangope te gaan oortuig om sy presidentskap neer te lê. “Ons moes hom natuurlik eers opspoor,” vertel Meiring. Meiring het ’n groep soldate ingevlieg om Mangope en sy gesin se blyplek te gaan beveilig voordat hy in die nag saam met Botha en Maharaj soontoe gevlieg het. Botha het nie doekies omgedraai nie en reguit gesê Mangope moet die tuig neerlê. Die beleërde president het nog om uitstel gevra sodat hy sy mense daaroor kon

raadpleeg, maar Botha het voet by stuk gehou dat die tyd verby was.

"Ek was omgekrap oor die minagtende manier waarop Pik en Maharaj die waardige ou man behandel het," herinner Meiring hom aan daardie nag. Hoewel hy saam was, het hy heeltyd in die agtergrond gebly en hom nie bemoei met die samesprekings nie.

Al dra hy nie kennis van die moontlikheid dat De Klerk regses sou interneer indien hulle 'n gevaar vir sy stabiliteit word nie, het Meiring bygevoeg dat De Klerk hom en sy weermag gewantrou het en in elk geval nie so iets met hom sou deel nie.

Hy het egter destyds, toe Kodesa 1 op 'n dooie punt uitgeloop het, as hoof van die leër saam met die weermaghoof, genl. Kat Liebenberg, en die lugmaghoof, genl. James Kriel, in Simonstad met 'n MK-afvaardiging samesprekings gevoer. Onder die MK-lede was wyle Joe Modise, Mathews Phosa en Ronnie Kasrils. Volgens Meiring het hulle en die MK-afvaardiging meganismes uitgewerk waarvolgens daar met onderhandelings in Kemptonpark voortgegaan kon word. Dit het die kruitvat van Kodesa 1 ontlont en die weg vir verdere vreedsame beraadslagings voorberei.

Kort hierna het Liebenberg vir Meiring ingeroep en die opstel van 'n gebeurlikheidsplan bespreek ingeval radikale groepe hulle dalk na geweld sou wend. "Ons opdrag was om te beplan vir die sogenaamde 'van-die-spoor-af-scenario', waar links of regs besluit om gewelddadig te

raak." Meiring sê moontlike interne bedreigings in veiligheidsmagte is ook ondersoek, maar geen rede tot kommer is gevind nie. Hy het self baie in die land rondgereis en al die kommandemente en kommando's gaan besoek om vas te stel hoe die wind waai. Hy het voorts ook gereeld met Viljoen geskakel, vir wie hy tot vandag toe nog 'n heldeverering het. "Ek het onder hom in Namibië en in Angola geveg en het nog altyd net die hoogste agting vir hom gehad. Ek het hom egter gewaarsku dat hy nie sy hand moet oorspeel nie, want ek het genoeg troepe om op te tree."

Meiring voel baie mense het hulle deur die BKA-leierskap aan die neus laat rondlei met die beloftes van 'n suksesvolle populêre opstand teen De Klerk se winde van verandering. "Ek het wragtig nie kans gesien vir 'n bloedbad soos in Bosnië nie," vertel Meiring. "Ons was in elk geval toe nog die muishond van die wêreld en niemand sou so 'n rewolusie en oorname van die regering geduld het nie."

**Maart 1994 in Bophuthatswana – keerpunt vir Suid-Afrika**

Dr. Jakkie Cilliers van die Instituut vir Sekuriteitstudies (ISS) som die gebeure in Mbabatho as volg op in sy navorsingstuk "From Pariah to Partner": "Die ware oomblik toe die mag van die NP na die ANC oorgedra is, was gedurende Maart 1994 in die gewese tuisland van Bophuthatswana.

"Ten einde die emosies en gebeure te verstaan wat gelei het tot die sleutelrol wat dié klein tuislandjie in die nasionale gebeure van daardie tyd gespeel het, moet mens kyk na die Suid-Afrikaanse politieke ontwikkelings in die konteks van die Afrikanerideologie en -ambisies," skryf Cilliers.

"Op 2 Februarie 1990 het De Klerk 'n proses begin wat die politieke modelle van die vorige drie eeue in die SA geskiedenis sou omkeer. Binne 35 minute het hy tydens sy hervormingstoespraak by die parlementsopening 'n proses aan die gang gesit wat die Afrikaner se visie van 'n wit beheerde Suid-Afrika totaal verwoes het."

Volgens Cilliers het baie Afrikaners geglo dat De Klerk op die pad na politieke selfmoord was. Eers was daar die idee van groepregte en -verteenwoordiging. Volgende aan die beurt was die idee van 'n gedwonge koalisie en 'n roterende president. Teen die einde is permanente magsdeling ook by die venster uit. "Die realiteit was in skrille kontras met die openbare uitlatings van senior NP-politici wat aanhoudend gesê het daar is geen kans op 'n swart meerderheidsbewind nie. Teen 1993 was dit baie duidelik dat dit 'n infame leuen was."

Cilliers skryf dit was in daardie stadium haas onmoontlik vir die ANC om vergaderings te hou of selfs takke te stig in die drie selfregerende lande van Ciskei, Bophuthatswana en Kwazulu. Op 23 Augustus 1993 het die ANC 'n besprekingsdokument aanvaar wat voorgestel het dat dié drie lande vir massa-aksie geteiken moet word.

Die Ciskei was eerste aan die beurt, maar dáár het die ANC op sy herrie gekry. Die tragiese opmars na Bisho op 7 September 1993 met ANC-heethoofde soos Ronnie Kasrils aan die voorpunt het in ’n bloedbad ontaard toe 28 van die betogers deur die Ciskeise weermag doodgeskiet is.

Hy reken Cosag was in sy “skitterende self-isolasie” verenig in hul haat en vrees vir die ANC en hul minagting teenoor die NP. “Kollektief het dié groep die volkome bedreiging van ’n reuse-, gewapende afskeidingsbeweging in pag gehad.”

Na sy mening het Viljoen aan die een kant gemobiliseer en georganiseer en aan die ander kant as ’n gematigde mag onder die regses gedien. Viljoen is immers geag as die vredesoeker wat in die laaste paar maande van 1993 saam met sommige van sy medeleiers verkennende gesprekke met die ANC gevoer het. “Die eise van die regses was ’n volkstaat met Pretoria as hoofstad – iets wat die ANC nie summier verwerp het nie, maar gebruik het om die AVF aan ’n lyntjie te hou terwyl die kritieke April-verkiesingsdatum nader gekruip het,” som Cilliers die situasie op.

Cilliers meen daar was toenemend ’n gevoel in die land dat die verkiesing die deurslaggewende oomblik sou wees. ’n Vreedsame verkiesing sou beide die ANC en die skikkingsproses wettig en terselfdertyd die talle lawaaierige en militante opposisiegroepe – insluitende die AVF en die AWB – ontman.

Met dié dat die NP-onderhandelaars telkemale deur 'n triomfantelike ANC uitoorlê en gedemoraliseer is, het die regses al hoe meer begin aandring op gewapende optrede om die steeds groeiende oorhand van die ANC en die SAKP by die onderhandelingstafel die hoof te bied. Wat in Bophuthatswana aan die gebeur was, het die ideale geleentheid vir daardie plan van militêre aksie gebied.

Cilliers som die gebeure in Bophuthatswana op en sê 12 Maart 1994 het die regses na die stembus gedwing in die aangesig van 'n aanslag deur die SAW: "Die land het teruggesteier van die rand van 'n burgeroorlog. Maart 1994 in Bophuthatswana was beslissend vir die land. Dit was die keerpunt in die moderne Suid-Afrika."

Teen die einde was dit drie mense se optrede wat die deurslag gegee het. Die een was Terre'Blanche, wie se inmenging gesorg het dat die regses hul laaste kans verbeur het om die verkiesing uitgestel te kry of dit te ontwrig. Die tweede was Viljoen, wat die skrikbeeld van 'n burgeroorlog – wat Afrikaner teen Afrikaner sou laat opstaan – verdryf het. Die derde was Georg Meiring, wat die regse bedreiging afgeweer het.

# HOOFSTUK 14
# DIE TEBBUTT-KOMMISSIE VAN ONDERSOEK

## Die Tebbutt-kommissie word aangestel

Meer as twee jaar sou verloop voordat regter Pat Tebbutt aangestel is om ondersoek in te stel na die skokkende gebeure in Mmabatho. Die kommissie het op 19 November 1996 begin sit en het ’n hele span polisie- en ondersoekbeamptes betrek. T.B. van Rensburg, ’n afgetrede prokureur-generaal van Kimberley, was die sekretaris.

Elke denkbare persoon wat by die voorval betrokke was, het voor die kommissie getuig – van die onskuldige slagoffers wat onder die AWB deurgeloop, maar die aanvalle oorleef het, tot Viljoen, Breytenbach, Turner en Cronjé, asook Botha, Meyer, Maharaj en vele ander. Terre’Blanche en van sy “generaals” was ook daar, maar het verkies om nie onder eed te getuig nie en was dus ook nie vir kruisondervraging beskikbaar nie.

Tebbutt het ’n insiggewende en omvattende verslag saamgestel. Van die belangrikste bevindinge in sy verslag is dat toestande op Donderdag 10 Maart 1994 verder

agteruitgegaan en burgerlike ongehoorsaamheid verder uitgebrei het. Die infrastruktuur van die land het totaal in duie gestort. Hy het ook bevind dat Mangope aangeraai is om vir sy eie veiligheid te onttrek na sy tradisionele tuiste by Motswedi, wat hy inderdaad gedoen het toe hy uiteindelik om tweeuur die middag per helikopter uitgevlieg is.

Verder is bevind dat ’n groot groep ontnugterde polisiebeamptes later dieselfde middag onder leiding van lt. K.A. Lethlogile in ’n vreedsame optog na die SA ambassade in Mafikeng opgemars het waar hulle ’n memorandum aan die SA ambassadeur, prof. Tjaart van der Walt, oorhandig het. Daarin is aangedring op herinlywing by Suid-Afrika, deelname aan die komende verkiesing en die ontheffing van die kommissaris van polisie, genl. Seleke, uit sy pos.

Laastens is bevind dat nog ’n groep omgekrapte polisielede op byna dieselfde tydstip effektief gemuit het deur hul wapens neer te lê en by die betogende studente by die universiteit aan te sluit waar die polisie ’n Njala-pantservoertuig aan die brand gesteek het. Dit het beteken dat die doelmatige polisiëring van Mmabatho en Mafikeng inderdaad tot stilstand gekom het. Dit was ’n teken vir die onregeerbare massas – nie net in Mmabatho en Mafikeng nie, maar regoor Bophuthatswana – om amok te maak. Bendes plunderaars het op winkels en winkelkomplekse soos die groot Mega City in Mmabatho, die sentrale stadskompleks in Mabopane en ander winkelkomplekse in

Ga-Rankuwa, Temba, Makapanstad en elders toegesak en die plekke verwoes. In sommige gevalle is dit tot op die grond afgebrand. Totale chaos het oral in die tuisland geheers.

**Die regse faktor**

Weens die algehele ineenstorting van wet en orde in die land en voorts as gevolg van gerugte dat ANC-kaders op die grens gereed gestaan het, het Mangope Viljoen se hulp ingeroep. Lede van die AVF se Volksleër onder bevel van Breytenbach het baie vinnig gemobiliseer en in die vroeë oggendure dié Vrydag het hulle onder die leiding van kmdt. Douw Steyn – en gelei deur ’n konvooi van die Bop-weermag – die land ingekom en na die lugmagbasis gegaan.

Min of meer dieselfde tyd het eenhede van die SAW ook Bophuthatswana binnegerol en op die SA ambassade in Mafikeng se grondgebied ontplooi om die lewens, eiendom en belange van dié land en sy burgers te beskerm.

Tebbutt benadruk in sy verslag dat hoewel die Suid-Afrikaanse regering die tuisland in 1988 te hulp gesnel het om ’n staatsgreep in die kiem te smoor, president Mangope nie die SA regering, die tussentydse oorgangsraad of die SAW in 1994 om hulp gevra het om sy land te stabiliseer nie. Hy het nie die regering of die oorgangsraad vertrou nie en het gevrees dat hulle sy bewind omver sou werp indien hy hulle om hulp vra.

Volgens getuienis voor die kommissie kon die SA

regering, die oorgangsregering of die SAW nie op hul eie inisiatief by Bophuthatswana ingryp nie. Die land was onafhanklik en ingevolge ’n interstaatlike ooreenkoms kon daar net op die tuisland se versoek tussenbeide getree word.

Intussen het die AWB, in weerwil van opdragte dat hulle moet wegbly, daardie Donderdagmiddag ook begin mobiliseer. Vroeg die aand het ’n groot kontingent van hulle oor die Bophuthatswana-grens gekom en by Rivierapark aan die buitewyke van Mafikeng kamp opgeslaan. Van hulle het gedurende die nag op strooptogte na Mmabatho en Mafikeng gegaan. Nog ’n groter groep AWB-lede het digby die tuisland se grens naby die Rooigrond-grenspos versamel.

Inligting oor die teenwoordigheid van die AWB-lede is aan Turner oorgedra, wat een van sy senior offisiere, kol. Antonie Botes, opdrag gegee het om Terre’Blanche te gaan inlig dat hulle nie welkom is nie. Terre’Blanche het botweg geweier om te luister en gesê hulle is daar op uitnodiging van Mangope. Ná vele oorwegings is daar besluit dat die AWB in die land mag bly, mits hulle hulle aan die gesag van Breytenbach en Steyn onderwerp en alle AWB-insignia van hul kakieklere verwyder. Terre’Blanche moet egter padgee uit die land, was die finale opdrag.

Verskeie senior offisiere van die Bop-weermag sowel as lede van die SAP se veiligheidstak het voor die kommissie getuig oor die konfrontasie met Terre’Blanche en die

tweede kontingent AWB-lede daardie nag by Rooigrond.

Tebbutt het die verloop van die gebeure by Rooigrond saamgestel uit die volgende getuies se weergawes daarvan: Turner, Botes, die Bop-weermag se hoof van staf operasies, kol. Hans Swart, die streekbevelvoerder van die SAP se misdaadintelligensiediens in Wes-Transvaal, kol. Cornelius McDuling, en twee van sy offisiere, kol. Gideon van Zyl en kapt. Izak Marais.

Van Zyl en Marais het getuig dat regse elemente verantwoordelik was vir wydverspreide bomaanvalle en ander vorme van terreur. Hul eenheid het dié voorvalle ondersoek en die verdagtes gearresteer. ’n Netwerk van informante het met die speurwerk gehelp. Gedurende die middag van Donderdag 10 Maart het informante inligting deurgegee oor die grootskaalse beweging van voertuie vanuit verskillende gebiede in Suid-Afrika aangrensend aan Bophuthatswana, soos Zeerust, Vryburg en Lichtenburg, in die rigting van die tuisland. Daar was nie ’n polisiepos by Rooigrond nie. Dit het onder die bevel van Lichtenburg geval en Van Zyl het ’n tydelike aanklagkantoor daar gaan vestig om die beweging van regses na Bophuthatswana te monitor. Twee kontrolepunte wat deur lede van die polisie se binnelandsestabiliteitseenheid beman is, is teen sesuur opgestel – een by Rooigrond en nog een by die nabygeleë Bührmansdrift. Teen daardie tyd het ’n groot aantal regses – van wie sommige in kamoefleerdrag, maar die meeste in

kakie, geklee was – egter reeds die grens na Mmabatho oorgesteek. Dit het gelyk of die meeste nie juis geweet het waar hul versamelpunte is nie, het Van Zyl getuig.

Marais en 'n kollega, sers. Gawie Steyn, het op die Lichtenburg-Mafikeng-pad in 'n ongemerkte polisievoertuig gery toe hulle op 'n konvooi regses afkom wat na Mafikeng op pad was. Hulle het by die konvooi aangesluit onder voorwendsel dat hulle deel van die groep was. Die bestuurders van die onderskeie voertuie was voortdurend met mekaar oor die Marnet-radiostelsel in verbinding. Marais het vertel hulle het uit die geselsery agtergekom hul motor is as 'n "interloper" uitgeken en hulle was genoodsaak om weg te jaag – eers na Bührmansdrift en toe na Mafikeng, waar hulle by 'n AWB-padversperring voorgekeer is. Hulle het voorgegee hulle is plaaslike inwoners op pad dorp toe, maar is weer deur die regses as "interlopers" uitgevang en moes vlug vir hul lewe.

Botes en Swart is om seweuur die aand Rooigrond toe om by die kontrolepunt op die AWB te wag. Daarvandaan is hulle na 'n plaas naby Rooigrond waar Terre'Blanche en sowat 300 manne gereed gemaak het om in te beweeg. Hy het Turner se boodskap oorgedra dat die AWB onmiddellik moes onttrek. 'n Arrogante Terre'Blanche het hierop teruggekap dat hy nie na 'n "klein koloneltjie" luister nie aangesien hy op Mangope se uitnodiging daar was. Ná 'n hewige argument het Terre'Blanche ingestem dat hy en een van sy "generaals" saam met Botes na die

Bop-weermag se nabygeleë Molopo-basis sal gaan terwyl die res van sy kontingent buite die tuisland se grense wag totdat hy terugkom.

Ondanks dié onderneming het lede van die AWB die buurland binnegestroom. Turner het vanaf die Bop-weermaghoofkwartier per radio weer 'n keer vir Terre'Blanche by die Molopo-basis gewaarsku om weg te bly uit die land. Terre'Blanche was baie emosioneel en het ietwat aangedaan geraak toe hy vertel dat hy 'n persoonlike uitnodiging van Mangope gehad het om sy mense te bring.

In sy verklaring het Terre'Blanche die kommissie meegedeel dat hy 'n skriftelike ooreenkoms vir wedersydse hulp in die geval van 'n kommunistiese bedreiging met Mangope aangegaan het. In die week wat 10 Maart voorafgegaan het, het hy gehoor van die probleme wat in Bophuthatswana en in die land se kabinet aan die broei was. Op 10 Maart het hy Mangope gebel en die president het nog vir hom gesê hy waardeer die oproep. 'n Aantal van sy mense was teenwoordig tydens die gesprek en het oor die luidsprekerfoon na die gesprek geluister. Mangope het aan hom vertel die toestand was kritiek en wou weet hoeveel man die AWB sou kon mobiliseer.

Terre'Blanche se antwoord was dat hy 350 man dadelik beskikbaar het, maar teen die aand se kant sou daar baie meer gereed kon wees. Hy sê ook in sy verklaring hy het

Mangope ’n tweede keer gebel om hom in te lig dat 700 man binne twee ure na Mmabatho sou vertrek. Volgens Terre’Blanche het Mangope hom nog gevra om Cronjé te laat weet watter roete hulle gaan ry en hoe laat hulle in Mmabatho sou arriveer. Hy was baie hartseer toe hy hoor Mangope ontken dat hy die AWB om hulp gevra het. Hy vind dit ook baie vreemd dat Viljoen, wat Mangope onder die valse indruk gebring het dat hy tussen 3 000 en 4 000 man kon mobiliseer, maar op die ou end net 350 mense bymekaar kon skraap, in die land toegelaat is, terwyl hy met sy 750 man weggejaag is.

Volgens Tebbutt het Mangope egter reeds vroeër in die verhoor onder eed getuig hy het nooit enige skriftelike ooreenkoms met Terre’Blanche gesluit nie. Terre’Blanche het wel op sy eie versoek op 17 Februarie 1992 met die Bop-kabinet vergader. Mangope het getuig hy was in daardie stadium bereid om enige organisasie van regoor die politieke spektrum te ontmoet en het inderdaad met die leiers van verskeie politieke partye onderhandel. Niks is egter tydens die ontmoeting met Terre’Blanche bereik nie. Mangope het bygevoeg dat hy Terre’Blanche se houding verafsku het.

Terre’Blanche het tydens die ontmoeting met Mangope en sy kabinet gereken ’n rewolusie was op pad en beklemtoon dat hy nooit onder ’n swart leier sou dien nie. Mangope se getuienis was: “Ek het Terre’Blanche daardie dag die eerste keer ontmoet. Ek wou hom nooit weer sien nie.” Hy het ontken dat hy die AWB ooit om hulp genader

het: “Ek sal nooit eens daaraan dink om met ’n tang aan die AWB te raak nie.”

Ene mnr. Waugh, wat naby die Rivierpark-kampeerterrein gewoon het, het voor die kommissie getuig dat hy die Vrydagoggend omstreeks halfvyf wakker geword het van die dreuning van militêre voertuie wat naby sy huis verbyry. Dit was die eerste kontingent AWB-lede wat reeds die vorige dag die grens met Suid-Afrika oorgesteek het. Volgens Waugh het hy uitgegaan en gehoor hoe ’n “kommandant” van die AWB almal oor sy luidspreker vir ’n vergadering byeenroep. Die “kommandant” het ’n dominee bekendgestel wat sou voorgaan met Skriflesing en gebed alvorens hulle vertrek. Die dominee het eers ’n paar verse uit die Bybel gelees en toe vir die veiligheid van almal daar teenwoordig gebid en God gevra om hulle te help om hul taak, wat aan hulle as “Afrikaners opgelê is”, na die beste van hul vermoë te verrig. Hy het toe gesê: “Die Here moet ons bewaar, want dit sal vandag van ons verwag word om kaffers dood te skiet.” Die dominee het afgesluit deur om vergifnis te vra vir hul sondes en gevra dat God hulle sal lei in dié tyd waarin die voortbestaan van die Afrikanervolk bedreig word.

Hierna het die groep AWB-lede in hul voertuie aangesluit by die Bop-weermag en die AVF se konvooi op pad na die lugmagbasis. Kort ná die prosessie by die lugmagbasis aangekom het, is groepe van die AVF uitgestuur om sleutelpunte in Mmabatho te gaan bewaak.

Volgens die Tebbutt-verslag is sowat 37 mense daardie vorige nag en vroeg die oggend deur AWB-lede doodgeskiet. Die koelbloedige moorde en die teenwoordigheid van regses in die stad het die swart lede van die Bop-weermag woedend gemaak en hulle het gedreig om die reg in eie hande te neem en die regses by die lugmagbasis aan te val. Die leierskap in die basis het gevolglik besluit om alle AVF-lede op wagdiens in Mmabatho en Mafikeng te onttrek. Die AVF sou vieruur die middag op veilige roetes uit die Mmabatho-Mafikeng-gebied begelei word om kontak met die oproerige massas te vermy.

Ondanks hul onderneming het die AWB nie hul insignia van hul uniforms verwyder nie. Hulle het boonop geweier om hulle aan die gesag van senior offisiere van die AVF te onderwerp en wou ook nie tot vieruur die middag wag vir die geordende ontruiming uit die tuisland nie. Twaalfuur die Vrydag het die AWB eenvoudig op hul eie opgepak en regdeur Mmabatho en Mafikeng gery op pad landuit. Tydens die uittog het hulle links en regs op onskuldige mense geskiet en baie se dood veroorsaak. Dit was ook toe dat die drie AWB-lede wie se dood oor televisie uitgesaai is, betrokke geraak het in ’n skermutseling met die Bop-troepe. Hul motor is tot stilstand gedwing en twee van hulle is uiteindelik deur konst. Ontlametse Bernstein Menyatsoe van die Bop-polisie doodgeskiet.

Terwyl die AVF uit die gebied begelei is, is twee van hul mense deur vermoedelik ongedissiplineerde lede van

die Bop-weermag doodgeskiet. Teen sesuur die Vrydagaand was alle regses uit die gebied ontruim.

Omstreeks drieuur die middag, tydens ’n vergadering by die SA ambassade, het Turner – in weerwil van Mangope se opdrag om dit nie te doen nie – in die lig van die chaotiese toestande, die verlies aan lewens en ’n situasie wat hy voor die kommissie as “desperaat” beskryf het, ’n beroep op die SAW gedoen om in te gryp sodat toestande genormaliseer kon word. Gevegseenhede van die SAW het spoedig inbeweeg en teen die Saterdag was toestande in Mmabatho en Mafikeng gestabiliseer. Die SAP se binnelandsestabiliteitseenheid het toestande elders in die tuisland onder beheer gebring.

**Die politieke opsie**

Intussen het regter Johan Kriegler weer eens dié Vrydag ’n beroep op Mangope gedoen om in te stem tot die nodige stappe sodat sy landgenote aan die eerste vrye algemene verkiesing sou kon deelneem. By vorige geleenthede was die president nie te vinde daarvoor nie, aldus die Tebbutt-verslag.

Op Saterdag 12 Maart 1994 het die bestuurskomitee van die oorgangsraad ’n noodvergadering gehou. Volgens Tebbutt het die anargie, die ineenstorting van die staatsdiens en die gebrek aan effektiewe polisiëring dit genoodsaak dat uiters verreikende besluite geneem moes word. Ná afloop van die sitting het Botha, Meiring, Van

der Walt en die twee sekretarisse van die tussentydse oorgangsraad, Maharaj en Fourie, vir Mangope gaan spreek.

Die afvaardiging het Mangope by sy tradisionele tuiste by Motswedi ingelig dat sy presidentskap nie meer deur die SA regering erken word nie en dat hy dus nie langer aan bewind was nie. Van der Walt en Job Mokgoro is as gesamentlike administrateurs aangewys om die leisels in Bophuthatswana oor te neem. 'n Aansoek deur Mangope om dié optrede tersyde te stel is op 18 April 1994 in die Bophuthatswana-hooggeregshof van die hand gewys. Ingevolge die tussentydse grondwet is die Wet op die Status van Bophuthatswana op 27 April 1994 herroep en die tuisland het op daardie betrokke dag ophou bestaan as 'n onafhanklike staat en is weer by die RSA ingelyf.

Van der Walt het voor die kommissie getuig Bophuthatswana was met 'n goed opgeleide polisie- en weermag waarskynlik die suksesvolste en vreedsaamste tuisland. In sy getuienis het Mangope dit beaam en benadruk dat daar in sy land geen rassediskriminasie was nie en dat Suid-Afrika se beleid van apartheid deur sy regering verwerp is. Toerisme is bevorder deur die vestiging van wildparke en die landbousektor en handel is deur die nasionale ontwikkelingskorporasie bevorder. Dit het vir 29% van die land se jaarlikse begroting gesorg.

Cronjé en Viljoen het getuig dat die Bop-intelligensiediens hulle gewaarsku het die ANC-kaders beplan om die naweek van 12 en 13 Maart 1994 sowat 6

000 mense met busse na Mmabatho aan te ry om die land geweldddadig omver te werp. Dit was om dié rede dat die land se SVR op 8 Maart besluit het om Viljoen en sy manne se hulp in te roep indien die situasie kritiek sou raak. Volgens Viljoen se getuienis is van die veronderstelling uitgegaan dat sy manne onder bevel van Turner en die Bop-weermag sou staan. Hy was bereid om sy mense onder dié voorwaardes beskikbaar te stel ”omdat ek aan president Mangope gesê het ons is broers in die VA en wanneer jou buurman se huis brand, moet jy hom gaan help”.

Dit was ’n Godswonder dat die regses in die lugmagbasis nie daardie Vrydag deur die Bop-weermag se omgekrapte troepe aangeval is nie. Dit sou in ’n bloedbad van ongekende omvang ontaard het. Volgens Tebbutt was die bedreiging ’n realiteit wat deur verskeie getuies voor die kommissie bevestig is.

**Gebrekkige kommunikasie**

Die Tebbutt-kommissie van ondersoek het bevind dat die gebrek aan kommunikasie met soldate en polisiebeamptes op grondvlak een van die Mangope-regering se grootste foute was. Kol. A.J. Botes, kol. Hans Swart en die Bop-weermag se regiment-sersantmajoor, Phuduhudu, was die steutelfigure in die Bop-weermag wat behoorlik ingelig moes gewees het sodat regeringsbesluite op ’n geordende wyse aan die soldate en polisiemanne oorgedra kon word. Dit was nie die geval nie.

Volgens Turner se getuienis was daar in die tydperk voor Maart 1994 ontsettende spanning in weermaggeledere oor die herinkorporering van die tuisland by Suid-Afrika. Sy leiersgroep, wat senior offisiere, eenheidsbevelvoerders en die weermagbasisse se sersantmajore ingesluit het, was bekommerd dat indien Bophuthatswana onafhanklik bly, hulle van die SAW geïsoleer sou word – dít terwyl hulle baie afhanklik van Suid-Afrika was vir die verkryging van wapens, aanvalstoerusting, mediese toerusting, algemene bystand en finansiële steun. Die finansiële aspek was die sorgwekkendste vir die Bop-weermag, want daarsonder sou soldate hul werk verloor en hul pensioene verbeur.

Waar Mangope aanvanklik met ’n simpatieke oor na die bekommernisse geluister het, het hy sy soldate van dislojaliteit beskuldig en gedreig om hulle te vervang toe hy hulle vroeg in Maart by die Molopo-basis toegespreek het.

Oor die ANC se beoogde destabilisasie van Bophuthatswana het Turner getuig dat hul beplanning in ooreenstemming was met die strategie om die onafhanklike tuislande tot ’n val te bring en om Bophuthatswana tot so ’n mate te destabiliseer dat die land onregeerbaar raak en die bewind uiteindelik tot ’n val gedwing kon word. Mangope het dit beaam toe hy getuig het dat besluite oor herinkorporering van die land by Suid-Afrika op 18 Mei 1993 geneem is toe die ANC-alliansie oor die anti-Bophuthatswana-veldtog vergader het. Die

aksieplan het onder meer ingesluit om liggame soos die staatsdiens te infiltreer, om propaganda vir inlywing by Suid-Afrika te maak en om ’n veldtog van voorstuwende massa-aksie te begin deur stakings te organiseer en die landsadministrasie lam te lê.

Turner, Cronjé en Viljoen het voor Tebbutt getuig oor die driefaseveldtog waarvan die sogenaamde voortstuwende massa-aksie die tweede sou wees. Die derde een sou die militante fase wees waartydens ANC-lede die Mmabatho-Mafikeng-gebied in groot getalle sou inval en die inwoners aanval. Volgens dié drie het intelligensieverslae daarop gedui dat die gewelddadige invalle vir Saterdag 12 Maart en Sondag 13 Maart beplan is. Dit was teen dié agtergrond van stakings, burgerlike onrus en ongelukkigheid in polisie- en weermaggeledere dat die land se nasionale veiligheidsraad op 8 Maart vergader het. Die raad se uitvoerende hoof, J.J.L. Esterhuizen, het baie nou met die SA intelligensie-agentskappe geskakel.

Mangope was die voorsitter van die SVR en was ook die minister van polisie. Turner, hoof van die Bop-weermag, die kommissaris van polisie, genl. Seleke, die hoof van die nasionale intelligensiediens, R. Knowles, en sekere uitgesoekte ministers soos Cronjé het ook in die veiligheidsraad sitting gehad. By dié vergadering, waarheen Viljoen uitgenooi is, is besluit dat die Volksleër gevra sou word om in te gryp indien die land se veiligheidsituasie verder agteruitgaan. Hulle sou egter nie

in ’n offensiewe hoedanigheid ontplooi word nie, maar slegs in ’n verdedigende kapasiteit om sleutelinstallasies te bewaak sodat die Bop-veiligheidsmagte se hande losgemaak kon word om dringender probleme te hanteer.

**Die SA regering en die oorgangsraad se oordeelsfoute**
Die De Klerk-regering en die tussentydse oorgangsraad was grootliks verantwoordelik vir die voorvalle wat aanleiding gegee het tot die bloedige geweld in Bophuthatswana, het die Tebbutt-kommissie van ondersoek bevind. Stakings in verskeie sektore in die week voor 10 Maart het die land lamgelê en die administrasie totaal in duie laat stort. “Dit was inderdaad ’n smeulende bom wat enige oomblik sou ontplof,” beskryf Tebbutt die situasie. Volgens intelligensieverslae wat by die kommissie ingedien is, het die Suid-Afrikaanse regering en die oorgangsraad van die tydbom geweet.

Afgesien van die inligting wat die intelligensiedienste verskaf het, het ’n afvaardiging van die krisiskomitee die oorgangsraad op 9 Maart ontmoet om hulle oor toestande in die land in te lig. Voorts het Cronjé en De Klerk die oggend van 10 Maart in Pretoria oor die situasie vergader. Om nog verder sout in die wonde van die politici in Pretoria te vryf, verwys Tebbutt na ’n brief wat die nasionale direkteur van die prokureurs vir menseregte (PMR), Brian Currin, reeds op 22 Februarie 1994 aan die oorgangsraad gestuur het om hulle oor die broeiende krisis in Bophuthatswana te waarsku. Hy het dit in sy brief

benadruk dat die situasie "ernstige en onmiddellike" ingryping vereis. "Lewens word verwoes," het Currin gewaarsku. Hy het ook daarop aangedring dat die oorgangsraad die tuisland van sy soewereiniteit stroop en die land onder kuratorskap plaas.

"Die kommissie meen as die SA regering en die tussentydse oorgangsraad tydig stappe geneem het, selfs vóór Maart 1994, sou baie van die daaropvolgende rampspoedige gebeurtenisse voorkom kon word. Selfs al is die SAW dan eers op 10 Maart of selfs vroeg op 11 Maart ingestuur, sou baie lewens gespaar gebly het. Die kommissie voel dat indien troepe op die grens ontplooi is en die minister van wet en orde, Hernus Kriel, die gebiede rondom Bophuthatswana se grense tot onrusgebiede verklaar het om dit "buite perke" vir die AVF en die AWB te hou, sou daar nie soveel bloedvergieting gewees het nie. Aangesien Bophuthatswana nog 'n onafhanklike staat was, kon Suid-Afrika nie sy burgers verbied om die land binne te gaan nie," kritiseer Tebbutt die wyse waarop die SA regering en die oorgangsraad situasies in die tuisland hanteer het.

"Dit lyk asof die SA regering en die oorgangsraad Bophuthatswana se soewereiniteit slegs erken het wanneer dit (hulle) gepas het," gaan Tebbutt voort. Hy verwys eerstens na die druk wat die oorgangsraad vroeër op die Ontwikkelingsbank van Suider-Afrika uitgeoefen het om nie 'n lening aan die tuisland toe te staan nie en tweedens na die terughouding van doeaneheffings. Volgens hom het

hierdie maatreëls die weg berei vir die SA regering en die oorgangsraad om skielik op 12 Maart, sonder enige wroeging, vir Botha en Maharaj te stuur om Mangope te gaan onttroon en sy regering tot ’n val te bring. “Daardie stappe kon reeds op 10 Maart of selfs vroeër geneem gewees het.”

Tebbutt meen dit was uiters onverantwoordelik van die SA regering en die oorgangsraad – wat deeglik bewus was van die regse opmars om ’n buurland binne te val – om nie die aksie te stop nie. As die SAW se goed toegeruste troepe, wat toevallig in die omgewing met maneuvers besig was, gestuur is om die regses te keer om oor die grens te gaan, sou dit hoogs onwaarskynlik gewees het dat twee gematigde en gedissiplineerde voormalige weermagoffisiere soos Viljoen en Breytenbach die weermag sou konfronteer.

“Dit is net so onwaarskynlik dat die AWB die durf sou gehad het om die weermag met sy wapentuig aan te vat net om oor die grens na Bophuthatswana te kon gaan,” aldus Tebbutt.

“Om jou oë te sluit vir die regses – baie van hulle swaar gewapen – om Suid-Afrika te verlaat en Bophuthatswana in groot getalle in te gaan, word deur die kommissie beskou as ’n ernstige politieke flater. Só ook die huiwering van die SA regering en die oorgangsraad om die SAW in te stuur om die toestande in Bophuthatswana vroeër te stabiliseer as wat daar uiteindelik gedoen is,” lui die kommissie se bevinding.

**Die rolspelers**

Volgens die Tebbutt-verslag het Viljoen en Hartzenberg 'n fout begaan deur Mangope aan te moedig om hom teen die opstande te verset en in te stem om hom te ondersteun. Viljoen se teenwoordigheid by die land se SVR-vergadering op 8 Maart moes hom reeds oortuig het dat die situasie besig was om heeltemal handuit te ruk. Hy het dit inderdaad in sy getuienis toegegee. Die kommissie voel Viljoen moes besef het die uitgebreide arbeidsonrus en reuseburgerlike opstand was 'n duidelike teken dat die algemene massa teen Mangope se regime gekant was. Hoewel Mangope se regering en die AVF bondgenote in die VA was, is dit moeilik om te begryp wat die AVF gehoop het om te bereik deur 'n regse mag in te bring om die land se onafhanklikheid te red.

Oor die rol van Viljoen en die AVF se Volksleër het Tebbutt bevind dat niemand die AVF die skuld kon gee vir die gebeure in Mmabatho en Mafikeng nie. Alle getuienis het daarop gedui dat die lede verantwoordelik, goed gedissiplineerd en onderdanig opgetree het. Die AVF was nie vir die dood van enige mense in Bophuthatswana verantwoordelik nie.

Dit is nie te betwyfel dat die AWB verantwoordelikheid moet aanvaar vir die sterfgevalle in die Mmabatho- en Mafikeng-gebied nie, is die Tebbutt-kommissie se verdoemende bevinding. Die bewyse is oorweldigend dat hulle ongenooid die land ingekom het en glad nie daar

welkom was nie. Terre'Blanche het gesê hulle was daar op uitnodiging van Mangope, maar dit was 'n leuen.

Volgens Tebbutt moet kennis ook geneem word van die uitlatings wat Terre'Blanche agterna op die TV-program *Agenda* gemaak het. Hy het die Slag van Mmabatho as "'n skitterende oorwinning vir die AWB" in sy gesprek met die aanbieder, Max du Preez, beskryf. Hy het voortgegaan en verder gespog dat die uitslag van die aanval presies dít was: "Elf ongevalle aan die kant van die AWB, van wie vyf dood is, en aan die ander kant 50 dood en 285 gewond."

"Die 'ander kant' is die baie onskuldige, ongewapende burgers wat deur die AWB afgemaai is," sê Tebbutt in sy verslag.

Die kommissie het verder bevind dat die topstruktuur van die AWB (Terre'Blanche, Cruywagen en Jordaan), sowel as die AWB-"generaals" wat in die joernalis Arthur Kemp se boek *Vuur en Verraad* genoem word (Willem Etsebeth, Nico Prinsloo en Andries Terre'Blanche), verantwoordelik gehou moes word vir die dood van onskuldige mense.

Die SAP het wel die AWB en hul beplande inval in Bophuthatswana gemonitor en padversperrings opgestel aan die SA kant van die grens, maar dit lyk of daar in werklikheid bitter min gedoen is om te verhoed dat hulle die grens oorsteek.

Volgens die kommissie het die kommissaris van polisie,

genl. Johan van der Merwe, getuig dat min gedoen kon word om die AWB te verhinder om Suid-Afrika te verlaat. Die polisie kon wel voertuie by die versperrings vir onwettige vuurwapens en ammunisie deursoek. Uit die getuienis van polisiebeamptes is dit duidelik dat voertuie nie deursoek is nie. Die kommissie voel dat daadwerkliker polisieoptrede nodig was om te verhoed het dat die swaar gewapende regses die buurland binnestroom.

Dit blyk uit die getuienis dat SAW-eenhede in die omgewing langs die grens tussen Suid-Afrika en Bophuthatswana met maneuvers besig was en dat daardie eenhede ontplooi kon geword het om te verseker dat die onrus in die tuisland nie na Suid-Afrika oorspoel nie. Soos in die geval van die polisie, het die SAW nie genoeg gedoen nie.

**Die Tebbutt-kommissie se opsomming**

Daar bestaan geen twyfel dat 10 en 11 Maart se gebeure in Bophuthatswana ’n waterskeiding in die politieke geskiedenis van Suid-Afrika verteenwoordig nie.

Die weerstand van die swart gewapende magte teen die AVF en die AWB, wat tot die dood van sommige van dié twee organisasies se lede gelei het, het die regses tot hul sinne gedwing. Die besef het deurgedring dat ’n grootliks onopgeleide minderheid burgerlikes sonder behoorlike wapens en pantservoertuie nooit kon droom op sukses in enige gewapende konfrontasie met ’n goed toegeruste,

goed opgeleide en gedissiplineerde leër van beroepsoldate nie. Dit het ook die besef laat posvat dat aanvalle op swartes tot vergelding sal lei wat maklik in ’n rasgedrewe bloedbad kon ontaard. Daardie verskriklike besef het gesorg dat die militante regse vleuels in die SAP hierna beheersd geraak het.

“Die verlies aan lewens in Bophuthatswana, hoe kosbaar daardie prys inderdaad was, is die prys wat betaal moes word om baie ander lewens in Suid-Afrika te red, en die gebeure rondom dit, selfs al kon dit verhoed word, moet in daardie lig beskou word,” som die kommissie die Slag van Mmabatho op.

# HOOFSTUK 15
# KOL. JAN BREYTENBACH – VUURVRETER-VETERAAN

Breytenbach se perspektief op die gebeure in Mmabatho gee insae in wat werklik gebeur het.

Kenmerkend van sy legendariese familie, staan Breytenbach onwrikbaar by dít wat hy glo. Soos sy broers, Breyten en Cloete, is hy ’n individu in eie reg wat nie doekies omdraai nie. Daarom het Breytenbach in sy gesprek met my by sy huis in Sedgefield dit baie duidelik gestel dat hy nie in die regse politiek van die AVF belang gestel het nie. “Jy weet mos ek was nog altyd baie meer progressief as daardie klomp regses.”

Breytenbach het in Salem in die Oos-Kaap gebly, waar talle Engelssprekende boereafstammelinge van die Britse Setlaars by hom wou weet waar hulle by die BKA se stryd teen De Klerk se hervormings inpas. “Ek het gevoel die AVF moet hul Engelse medeboere ook in ag neem en ek het dit só vir Constand verduidelik,” vertel hy. “Die ou SAW het in elk geval nie net uit Afrikaners bestaan wat in Suidwes en in Angola vir hul land gebloei het nie. Engelse en bruin, swart en Indiër-soldate het ook hulle lewens

opgeoffer."

Hy is op Viljoen se versoek as bevelvoerder van die AVF na Mmabatho omdat hy genoeg gehad het van plaasmoorde en mense soos oorlede Peter Mokaba met sy opruiende woorde, "Kill a boer, kill a farmer". Sover dit hom aangaan, was die BKA niks anders as 'n verlengstuk van die kommando's nie, want al die boere was per slot van sake opgeleide soldate wat as dienspligtiges en later as burgermaglede in die operasionele gebied diens gedoen het. Tussen hulle was daar "die lot AWB's", verwys hy na Terre'Blanche se mense.

Breytenbach maak dit baie duidelik dat hy geen erg aan die volkstaat-idee gehad het nie. Oor Viljoen, sy ou generaal uit die bosoorlog, sê hy die volgende: "Constand was nie 'n politikus se gat nie. Hy was 'n goeie soldaat." Hy vertel hy het hom merendeels op beveiliging toegespits. Dit is verstaanbaar dat die boere besorgd geraak het namate onderhandelings by Kemptonpark al hoe meer ten gunste van die ANC ontwikkel het. Hy het die boere se vrese baie goed verstaan en wou so gou moontlik 'n beveiligingstelsel vir die boeregemeenskappe in plek kry. 'n Rebellie het in die BKA gedreig omdat die boere bekommerd was oor wat De Klerk nou eintlik aan hul heil kon doen.

"Ek was nooit 'n lid van die BKA nie, want ek was polities te progressief vir hulle. Toe kom die storie by Kodesa ter sprake dat die onafhanklike state moet terugkeer na Suid-Afrika. Maharaj, Botha en Meyer, "die

kanarie”, het agter die komplot gesit. Mangope het sy voet dwars gesit en gesê hy neem geen besluit sonder om sy parlement te raadpleeg nie. Breytenbach vlieg toe saam met Viljoen en Uys Mmabatho toe en ontmoet vir Cronjé en Turner daar. Daar het ons ’n veiligheidsplan bespreek en Mangope se twee verteenwoordigers het herhaal dat die president hulp soek vir sy polisie en weermag. Tydens die vergadering is daar besluit dat die BKA sekere sleutelpunte in Mmabatho sou beveilig sodat die polisie en weermag se hande los kon wees om die onluste onder beheer te bring. Ek het toe nog nie besef Botha en Maharaj sit agter die onrus nie. Hulle wou ’n situasie skep waar Bophuthatswana in duie stort sodat die SAW ’n verskoning gehad het om die land oor te neem,” vertel Breytenbach. “Toe vlam dinge skielik op in die land. Ek glo nog altyd Suid-Afrika het die onrus aangeblaas. Ek het ook my stem by Viljoen en die ander gevoeg dat ek nie die verdomde AWB in Mmabatho soek nie.”

Hy het die opmars saam met die DvG op ’n plaas oos van Pretoria beplan. Bophuthatswana moes dringend gestabiliseer word, want dit was bekend dat De Klerk wou hê die land moet so gou moontlik val. “Dit was verraad op die hoogste vlak! Eers het die Nasionale Party die lande ewe hoogheilig aangemoedig om onafhanklike state te word en toe beroof dieselfde regering hulle waaragtig weer van hulle soewereiniteit. Dit was agterbaks van De Klerk en Botha,” is Breytenbach se kort en bondige opsomming van die situasie. Hy verstaan waarom die ANC

dit só wou hê, want dié organisasie was nie deel van die uitdeel van onafhanklikheid aan die ou tuislande nie.

"Ek het vir die ouens gesê daar kan dalk probleme kom in Mmabatho en vertel waar hulle stilletjies 'n R1-geweer of twee in die bagasiebak kon laai. Die Vrydagoggend het Viljoen my dringend na Pretoria ontbied. Hy het vir my gesê ek moet spoedig invlieg Mmabatho toe en van die AWB gaan ontslae raak."

Toe hy op die vliegveld buite Mmabatho land waar die BKA-lede reeds saamgetrek was, het hy met Vercueil en Jordaan van die Bop-weermag beraadslaag. Jordaan was duidelik omgekrap oor die AWB se teenwoordigheid en sê toe dit skep ontsettende probleme met sy troepe. Daar was toe ook al 'n klomp van hulle in die basis. "Ek vra toe vir Vercueil hoe de donder kom die AWB daar."

Breytenbach het summier opdrag gegee dat die lot daar weggejaag moet word. Een van Terre'Blanche se "generaals", Alec Cruywagen, was onder die groep in die basis en Breytenbach wou by hom weet wie toestemming gegee het dat hulle daar kon wees. "Ek het vir die vent gesê: 'Julle het geen dissipline nie, ou pêl'," beskryf Breytenbach die witwarm gesprek met die AWB. Hierop het Nic Fourie – een van die twee AWB-lede wat later doodgeskiet is – blykbaar tussenbeide getree en vir Breytenbach gevra: "Hoe durf jy só met my kommandant-generaal praat?"

Breytenbach beveel toe aan dat hulle met die hulp van gidse op agterpaadjies uit Mmabatho padgee, maar die

klomp ignoreer die gidse en jaag by die basis uit terwyl hulle soos cowboys skote in die lug skiet. "En toe neuk hulle wragtig weer deur die dorp en daardie einste grootbek Fourie sit agter in die Mercedes en skiet willens en wetens na onskuldige inwoners wat langs die pad stap."

Nie lank hierna nie ontvang Breytenbach paniekerige radioberigte van vlugtende AWB-lede dat die vliegveld aangeval gaan word. Breytenbach het die mans in die basis toegespreek in die teenwoordigheid van Hartzenberg, wat ook intussen daar aangekom het. Hy het die BKA-lede volledig ingelig oor die gebeure en verduidelik dat hulle sou moes onttrek. "Baie ouens was lelik omgekrap en teleurgesteld om so onverrigter sake weer die pad huis toe te moet vat. En die hele tyd staan Ferdie Hartzenberg daar met sy mond vol tande," vertel Breytenbach.

Hy het Vercueil beveel om die manne te laat uitbeweeg. Hy en sowat tagtig man het in die basis agtergebly om die vlieëniers en hul gesinne, asook die vliegtuie en helikopters, teen plunderaars te beskerm. Hy was nog besig om die manne op te stel, toe hoor Breytenbach die generaal soek hom by die ambassade. "Ek het gedink dit is Viljoen wat my wil sien."

Groot was sy verbasing toe hy by die ambassade aankom en sien die plek staan vol pantserkarre en helikopters geparkeer. "Hoe kom hulle so vinnig hier?" het hy gewonder.

Hy loop daar vir Rusty Evans, een van Botha se handlangers by buitelandse sake, raak en slaan hom so in

die verbygaan met die vuis op sy bo-arm. "Ek het nooit tyd vir die klomp van buitelandse sake gehad nie en veral nie vir Evans nie," verduidelik Breytenbach sy aggressie.

En met die intrapslag by die gebou sien hy daar staan 'n hengse klomp generaals uit Pretoria – van Meiring, hoof van die weermag, tot Van der Merwe, polisie-kommissaris, tot die hoof van die lugmag.

Meiring kom na Breytenbach aangestap en wys hy wil buite privaat met hom praat. Meiring se eerste woorde was dat hy groot probleme met Breytenbach "se mense" het. "Ek vertel toe vir die generaal ons moes onttrek, want die AWB het alles gaan staan en opneuk." Hy reël toe met Meiring dat die weermag 'n kordon om die vliegveld trek om dit te beveilig en dat die laaste van die BKA-manne aan die basis onttrek. Met die uitgaan op pad terug vliegveld toe sien die kolonel 'n hele veggroep op gereedheidsgrondslag buite die ambassade. 'n Hele *fire force* met recces het ook buite gereed gestaan.

Terug by die vliegveld land Viljoen se vliegtuig en die twee is onmiddellik weer terug na die ambassade met 'n helikopter. Meiring het buite by die helikopter met Viljoen gaan staan en gesels. Viljoen is kort en hy moes opkyk na Meiring, maar die *esprit de corps* was nog daar en dit was duidelik dat Meiring Viljoen nog met respek benader het.

"Georg, julle het doelbewus die plek kom oorvat," het Viljoen hom aangetree.

"Nee, generaal, dit is nie só nie."

“Hierdie was ’n hele onderduimse set van Pretoria,” het Viljoen gesê. “Ek wil hê jy moet dadelik met Mangope gaan praat en dinge uitstryk!”

Breytenbach vind toe uit dat Botha en Maharaj albei iewers in Mmabatho was. Meiring het Botha in die hande gekry en voorgestel hulle gaan praat met Mangope oor die toestand. Botha het kortaf oor die telefoon geblaf: “Jy bly weg daar, Georg!” Volgens Breytenbach was dit vir hom en Viljoen duidelik dat Botha besig was om vir Mangope uit te verkoop.

Viljoen is daarvandaan alleen weg na Mangope, terwyl Breytenbach op hom gewag het. Met dié het die weermag by die vliegveld aangekom en die oorblywende BKA-lede uit die dorp begelei. “Hulle vat toe wragtig die pad deur die dorp en daar word op die konvooi geskiet, maar die weermag is te slapgat om terug te skiet. Die BKA-lede het uit selfverdediging teruggeskiet. Jy sal my nie glo nie, maar my manne het een van die verdomde aanvallers doodgeskiet,” vertel Breytenbach.

In die vliegtuig op pad terug het Viljoen aan Breytenbach gesê hy gaan daardie aand nog registreer vir die verkiesing. “Ek het vir hom gesê: ‘Ja, Generaal, ek dink dit is die regte ding wat jy doen.’”

Die Saterdagoggend is Breytenbach na die AVF se hoofkantoor in Hatfield, waar hy genl. Cobus Visser, voormalige speurhoof, raakloop en aan hom vertel hy het inligting ontvang dat die AWB vir die NP werk. Hy was nog lelik omgekrap oor die gebeure in Mmabatho, pluk

die kantoordeur oop en skreeu in die gang af dat die AWB agente van die De Klerk-regering is. Visser het hom paniekerig stilgemaak en voorgestel dat hulle ietsie in ’n nabygeleë koffiekroeg gaan drink. Daar vertel hy vertroulik vir Breytenbach die AWB is inderdaad destyds deur die veiligheidspolisie gestig om die swartes bang en die NP-regering meer aanvaarbaar te maak. Die AWB moes dus ’n klimaat van chaos in Bophuthatswana skep sodat dié onafhanklike staat deur die SAW oorgeneem kon word.

Breytenbach se stryd teen die AWB het nie hier geeindig nie – sy volgende teiken was Radio Pretoria wat Viljoen uitmekaargetrek het oor die gebeure in Mmabatho en omdat hy vir die verkiesing durf registreer het. Hy het vir ds. Mossie Mostert geskakel en die ou dominee uitgetrap omdat Viljoen so afgekraak word oor sy radiostasie. Mostert het hom genooi om oor die radio te praat en net daar vaar Breytenbach behoorlik uit teen Terre’Blanche en die AWB. Hy beskryf hulle as ’n klomp Nazi’s en gaan daar gal af oor die klomp “skurke in uniform”.

Toe hy by Radio Pretoria se kantore uitstap, kom daar ’n man aangejaag en klim uit terwyl hy ’n pistool rondswaai en vir Breytenbach toesnou: “Jou slegte bliksem. Ek skiet jou sommer dood. Jy is slegter as jou broer!” Breytenbach is nie links nie en daag hom uit om te skiet, maar die man se moed begewe hom, hy spring terug in sy bakkie en jaag daar weg. Breytenbach sê hy is vas

oortuig dat Terre'Blanche se AWB niks anders as 'n derde mag van die ou regering was nie.

# HOOFSTUK 16
# VILJOEN NA DIE STEMBUS – VERRAAD, SKREEU BAIE

## Viljoen kom tot besinning

"Wat in Mmabatho gebeur het, is tot vandag toe vir my 'n verskriklike verleentheid," som Viljoen daardie gebeure op. "Dit het my laat insien die heil van die Afrikaner lê nie in chaos nie, maar in bedinging." Hy het in die doodsnikke van die stryd in Mmabatho besluit om sy politieke party se naam, Vryheidsfront (VF), uit die woorde "Afrikander Volksfront" en "Vryheidsalliansie" saam te stel. "Ek moes dringend daardie Vrydagaand, wat die spertyd was, registreer sodat ons met ons staatkundige strategie kon voortgaan."

Volgens Viljoen het hy in Mmabatho tot die verskriklike besef gekom dat dit selfmoord sou wees as hy die AVF en sy alliansievennote in 'n gewapende stryd teen die regering moes inlei. "Ek het tot die besef gekom dat ek dit aan my mense verskuldig was om 'n volksuitwissing te verhoed."

Die aand nadat die BKA-leierskap uit Bophuthatswana teruggekeer het, bel Viljoen omstreeks halftwaalf vir

Vercueil om te sê hy het besluit om aan die verkiesing deel te neem. “Hy het aan my verduidelik hy besef dat die AVF nie met jaggewere en bakkies oorlog kan maak nie. Hy was nie bereid om sy mense soos varke in die modder te laat doodskiet nie. Ek het geantwoord dit is jammer hy neem so ’n besluit terwyl sy mense nog veg vir hulle lewens om uit Bophuthatswana te kom,” vertel Vercueil.

Uit gesprekke met regse leiers is dit duidelik dat baie BKA-lede en mense uit ander regse geledere Viljoen tot vandag toe kwalik neem oor sy besluit om eerder by die stembus as deur die loop van ’n geweer vir sy volk te veg. Vercueil het dit daardie nag tydens hul telefoniese gesprek aan hom oorgedra. “Ek het verder vir hom gesê hy gaan die groep mense wat hom ondersteun het se steun verloor. Hy het voorts gesê dat hy baie graag eers met sy mense sou wou kommunikeer, maar daardie nag om twaalfuur was die valbyltyd vir registrasie.”

Die volgende dag het die KP ’n dringende vergadering gereël om die gebeure in Bophuthatswana te bespreek. Daar aangekom, het Venter die party oor die gebeure ingelig, waarna hulle besluit het Viljoen is die skuldige omdat hy vir die verkiesing registreer het.

Voor die tyd was daar diepgaande onderlinge verskille onder AVF-raadslede. By twee geleenthede het Bruwer vir Vercueil gevra om die raadsvergadering in sy plek by te woon. “Daar is niks positiefs bereik by die vergaderings wat ek bygewoon het nie. Viljoen is voortdurend beskuldig dat hy die Afrikanervolk op ’n verkeerde pad

wou lei. Almal het verwag hy moet iets doen, maar hulle wou nie betrokke wees nie; dinge moes net gebeur en die Afrikanervolk moes heel ander kant uitkom."

Die AVF het al vroeër besluit dat 'n burgerlike en 'n finansiële plan geskryf moes word. Nie een van die twee planne het gerealiseer nie – diegene wat die opdragte ontvang het, het gereken dit was nie haalbaar om die land oor te neem nie; 'n volkstaat moes eerder in 'n gedeelte van die land gevestig word.

In 'n stadium voor die verkiesing van 1994 is Vercueil gevra om saam met dr. Wally Grant 'n gesprek met Hartzenberg en van sy dagbestuurslede te voer om hulle tot deelname aan die verkiesing te oorreed omdat daar nie 'n ander manier was om inspraak te hê in 'n nuwe regering nie. Volgens Vercueil het hulle ná lang argumente en beredenering tot 'n punt gekom waar Hartzenberg toegegee het daar is geen ander manier nie, maar dat hy eers sy koukus wou raadpleeg. "My antwoord aan hom was dat hy as leier van die KP standpunt moes inneem, want as hy sy koukus sou raadpleeg, sou hulle nie deelneem nie. Sy koukus het inderdaad besluit hulle gaan nie deelneem nie. 'n Klein groepie KP-lede het uiteindelik wel gestem."

Viljoen het benadruk dat indien die KP aan die verkiesing sou deelneem, hy hom by hulle besluit sou neerlê, want hy het geen ambisie gehad om die leier te wees nie. Daar was egter geen ander sterk leier vir die VF nie en Viljoen is gevra om as die leier op te tree.

**Dawid Grobbelaar**

Kol. Dawid Grobbelaar is nog een van Viljoen se kritici wat vandag nog baie bitter is oor die wyse waarop die AVF volgens hom daardie nag in Bophuthatswana gekapituleer het. "Dit is hartseer dat ons generaals toegelaat het dat die regering ons na politieke oorgawe lei. Ons seuns het gebloei terwyl die politici in die geheim met die ANC geheul het," sê die oud-geniesoldaat op sy kenmerkende afgemete en bedaarde trant van gesels. Maar hy kan nie sy bitterheid verbloem nie.

Hy is vas oortuig die Bop-regering se generaals het saamgespeel met hul eweknieë in Suid-Afrika, soos Meiring en andere, om te verseker dat Bophuthatswana val. "Dit was verraad! En Meiring het van die begin af geweet hy sal vir De Klerk 'n staatsgreep in Mmabatho moet uitvoer, maar hulle het strategies gewag dat die gepeupel hul werk doen en kon toe die anargie wat deur die ANC geskep is as verskoning gebruik om in die land in te beweeg. Ons lei vandag nog weens die AVF se besluit om aan die verkiesing deel te neem."

Grobbelaar verwys ook na die wyse waarop mense in die strate van Mmabatho en Mafikeng doodgeskiet is terwyl die AVF se kantore in Pretoria misbruik is om die VF te stig. "Toe ons terugkom van Mmabatho, moes ons uitvind die Vryheidsfront het uit die AVF se kantore getrek en hul eie kantore gekry. Van die AVF se fondse het terselfdertyd verdwyn." Hy sê Hartzenberg het in daardie stormagtige dae met dr. Pieter Mulder en Viljoen

van die VF onderhandel met die oog op samewerking in die Afrikaner Eenheidsbeweging (AEB). "Ons het geglo die AEB kon die samevoegende organisasie wees. Almal was geesdriftig daaroor," sê Grobbelaar.

Die VF het toe gekoukus en besluit om as die Vryheidsfront aan die verkiesing deel te neem. "Constand het die AEB oor Radio Pretoria as 'n KP-foefie bestempel." In die eerste ronde samesprekings het Mulder en Hartzenberg hande gevat. In die tweede ronde is Hartzenberg se hand van samewerking eenvoudig weggeklap. Die tweespalt het volgens Grobbelaar regstreeks in die hande van De Klerk se intelligensie-agente gespeel.

Hy het Viljoen net een keer weer ná Mmabatho gesien en dit was toe hy nog 'n lid van die TLU was. Viljoen het 'n klein kantoortjie in die TLU-gebou gebruik. Op 'n keer het Viljoen tydens 'n TLU-vergadering laat weet hy wil hulle graag sien, waarna hy hulle gevra het om vir die VF te stem. "Ek het vir Constand gesê ek sal nie by sy party aansluit nie."

Hartzenberg het toe die Volkstaatraad gestig en Viljoen gevra om deel te word daarvan. Hy het aangebied dat een helfte van die raad uit KP-lede kon bestaan en die ander helfte op 'n skinkbord vir die VF aangebied. Viljoen het dit geweier.

"Die Vryheidsfront is uit troubreuk gebore," verduidelik Grobbelaar die tweespalt in regse geledere. "Trou is die grondslag van eendrag. In Afrika sal daar

geen vryheid sonder mag wees nie, maar geen mag sonder eendrag nie. Daar sal egter nooit eendrag kan kom sonder ’n eensgesindheid van gees nie,” sê Grobbelaar. “Viljoen en Mulder het daardie gees van eensgesindheid in 1994 vernietig.”

## Was Terre’Blanche die *agent provocateur* van die regering?

Deur die jare – en dit het ook met die navorsing vir hierdie boek weer na vore gekom – was daar gedurig hardnekkige gerugte en aantygings uit alle oorde dat Terre’Blanche en sy duistere AWB niks anders was nie as ’n instrument in die NP-regering se hand om telkens tydens openbare saamtrekke te verseker dat die regse gemeenskappe deur die internasionale media as ’n klomp onbeheerbare, beskonke geweldenaars beskou word.

“Terre’Blanche en sy AWB is deur De Klerk se intelligensie-agentskappe gemanipuleer om telkens operasies van die BKA te ontwrig en die Afrikaner in ’n swak lig te stel en te demoniseer,” is Grobbelaar se siening van die AWB se rol in die ondergrawing van die konserwatiewe Afrikaners se oorlewingstryd.

Oor die AWB-optrede het Grobbelaar nog minder vleiende sentimente. Hy glo die AWB se straatboefgedrag het Viljoen dalk laat nadink en hom na die stembus gedryf. Dit was asof die AWB met sy swastikas en rassistiese aanvalle op swart slagoffers daarop uit was om die Afrikaners – en in die besonder konserwatiewe Afrikaners

– as geweldenaars en opstokers te tipeer.
"Bophuthatswana se vernietiging was deel van die vernietiging van die staatkundige bestel van 'n vryheidstrewende Boerevolk."

Oor die AWB se bedrywighede en Terre'Blanche se beweerde gekonkel met intelligensie-agente sê Viljoen daar is aan hom gerapporteer dat ds. Ernst van der Westhuizen, 'n Hervormde dominee en onderleier van die AWB, die mol in die AVF se UR was wat alles wat gesê en besluit is aan sy hanteerder oorgedra het. "Daar is aan my vertel dat die AWB destyds in Heidelberg deur die veiligheidspolisie in opdrag van die NP gestig is om die regse Afrikaner belaglik te laat lyk," sê Viljoen.

Hiermee is Groenewald eensgesind en sê dat baie mense oortuig was daarvan dat dié radikale regse organisasie destyds as 'n front deur die polisie se veiligheidstak gestig is. Die veiligheidspolisie het jare lank deur derde persone miljoene rande na die AWB se koffers gekanaliseer.

Tydens die AVF se mobilisering het genls. Van der Merwe en Basie Smit vir Viljoen gaan sien en hom gewaarsku: "Ou kollega, los waarmee julle besig is. Ons weet van alles. Ons weet in besonderhede wat julle beplan." Van der Merwe het aangevoer dat hulle bande vol gesprekke het en hulle het ook foto's aan Viljoen gewys wat by AVF-vergaderings geneem is. Volgens Groenewald was daar in daardie stadium "so 'n maer, jong Hervormde dominee" wat baie na aan Terre'Blanche

beweeg het. Van der Westhuizen was die enigste persoon wat by vergaderings foto's geneem het, sê Groenewald.

'n Voormalige bevelvoerder van die veiligheidspolisie se D-tak in Pretoria, wat verantwoordelik was vir die spioenering op beide regse en linkse radikale organisasies, is nie bereid om te bevestig dat Terre'Blanche 'n betaalde agent van die veiligheidstak was nie, maar erken wel dat dit "nie net die AWB-"generaals" was wat op ons betaalstate was nie, maar ons het tot op voetsoolvlak betaal vir inligting oor die AWB se bedrywighede".

Volgens Van der Merwe is Terre'Blanche nooit vir inligting betaal nie en was daar genoeg van sy "generaals" en topbestuur uit wie daar baie maklik inligting gekry kon word oor dit wat hulle in die mou gevoer het.

# HOOFSTUK 17
# DIE BITTEREINDERS BYT VAS VIR DIE OORLOG

**Só sou die rewolusie begin het . . .**
Die BKA se rewolusie sou kort voor die algemene verkiesing van 1994 in die tradisionele regse vesting van Brits begin het. "Dit sou hier op my plaas, Silkaatsnek, tussen Hartbeespoortdam en Brits, begin het," vertel Manie Maritz. "Dit sou die hart van die rewolusie wees."

Die mobilisering vir die langverwagte gewapende stryd teen die De Klerk-regering was so ver gevorder toe Viljoen besluit het om na die stembus te gaan dat 600 gesinne reeds op Silkaatsnek saamgetrek het. Mans, vroue en kinders het van heinde en verre gekom en op Maritz se plaas in tente en woonwaens laer getrek. "Ek het net een aand hierdie konvooi van ligte op my plaaspad sien aankom, toe was die eerste van die rebelle hier," beskryf hy die begin van die versetbeweging. "Ek moes spoedig elke derde dag 'n brahmaanbees slag om al die honger mae te vul."

Hoewel dit toe reeds bekend was dat Viljoen die VF gestig het om te gaan stem, was die oorlog vir baie regses

– en veral vir die fanatiese AWB-ondersteuners – ’n onomkeerbare feit. Met sy laaste opruiende *Sturm und Drang*-toespraak net voor die verkiesing het Terre’Blanche op die Brits-skouterrein sy volgelinge vuriglik aangemoedig om met huis en haard, woonwaens en tente laer te gaan trek op aangewese plekke waar hulle moes regmaak vir die oorlog wat geveg sou word om die Boerevolk van die juk van die ANC te bevry.

Die naweek voor die verkiesing het die bittereinders nog vasgebyt en geglo hulle kan die rewolusie stook. Mense het steeds na Maritz se plaas ingestroom en hy het daagliks te kampe gehad met polisie- en lugmaghelikopters wat verkenningsvlugte oor sy plaas uitgevoer het. Daar was selfs kommer in veiligheidskringe dat van die helikopters deur die rebelle afgeskiet sou word, “maar hulle sorge was totaal ongegrond, want die regses het nooit op hul eie mense geskiet nie,” sê Maritz.

Die plan was dat Willem Ratte, Radio Pretoria se bewaker, sy Pretoria Boerekommando en dié se gesinne by die Wonderboom-fort sou gaan saamtrek. Hy sou ook vir propagandadoeleindes totale beheer oor Radio Pretoria neem. Daar was onbevestigde gerugte dat die AWB van plan was om ’n veldhospitaal vir ongevalle by die Adelaars-rugbyklub in die Moot in Pretoria in te rig, asook dat sleutelfigure in die AWB reeds hul gesinne na veilige blyplekke verskuif het.

**Só het die oorspronklike versetplan gelyk**

Die BKA het ’n hoogs geheime plan uitgewerk vir die rewolusie wat in die Brits-distrik sou begin en na gelang van die sukses daarvan na ander behoudende stede en dorpe sou uitkring. Lede het maande vooraf reeds snags onder uiters geheime omstandighede van dorp tot dorp en na plase gery waar die vergaderings gehou is. Telefone was taboe uit vrees vir meeluistering deur De Klerk se agente.

Ek het reeds op 23 Januarie 1994 ’n eksklusiewe artikel in *Rapport* geskryf waarin die besonderhede van die geheime plan uitgespel is. My bron was ’n lid van die BKA wat beangs geraak het oor hul planne namate die tyd vir aksie nader gekom het. Aan my is gesê die rede vir sy ontboeseming was sy vrees vir ’n bloedige burgeroorlog “binne enkele weke of dae”. Hy het aangevoer dat hy as lid van die binnekring deur ’n klein groepie besorgde BKA-lede afgevaardig is om die inligting aan my deur te gee. Ek weet tot vandag toe nie of die man werklik ’n besorgde BKA-lid was en of hy een of ander regeringsagent was wat die BKA geïnfiltreer het om hul planne in die media oop te vlek nie. Die BKA het later bevestig dat hy die waarheid gepraat het.

Die bron het vertel dat die bewindsoorname reeds tot in die fynste besonderhede uitgewerk en beplan was. Ondergrondse strukture het uit ’n burgerlike en ’n militêre vleuel bestaan. Die burgerlike vleuel in elke streek sou daarvoor verantwoordelik wees om onder veilige dekking van die militêre vleuel ’n burgerraad van vyftien man aan

te stel wat die dorps- en plaaslike bestuur sou vervang. Meer as 52 dorpe en stede was deel van die plan, met Wes-Transvaal en die Bosveld die sterkste verteenwoordig. Die bron het daarop aanspraak gemaak dat vragte wapens en ammunisie, asook gepantserde voertuie, op plase tussen Brits en Thabazimbi geberg was.

Die Brits-omgewing is as die bes georganiseerde gebied beskou, met 700 parate lede. In die eerste fase van die blitsoornames sou alle polisiekantore in die teikengebied geneutraliseer en oorgeneem word. Die vyf polisiekantore in die Brits-teikengebied sou deur "simpatieke" dienende en afgetrede polisiebeamptes oorgeneem word. Brits was reeds opgedeel in vier gebiede, elk met 'n bevelvoerder wat op sy beurt opdragte ontvang het van 'n oorhoofse bevelvoerder. Die gebiede was Beestekraal, Wenholt, Mooinooi en Brits self. Elke bevelvoerder het 'n spesifieke kodenaam gehad.

Beplanningsvergaderings is snags oral in Wes-Transvaal gehou, met uiters streng veiligheidsmaatreëls – elke lid is elektronies vir meeluisterapparaat of 'n bandopnemer deursoek. Sodra die opdrag uitgegaan het om tot aksie oor te gaan, sou daar onmiddellik sestien padversperrings rondom die Brits-gebied opgestel word. Vir dié doel is hope sand vir sandsakke op strategiese punte langs die paaie afgelaai. Stootskrapers en vragmotors is ook naby die plekke geparkeer vir ontplooiing by die padversperrings.

Dorpe en stede in teikengebiede moes drie dae lank van

die buitewêreld afgesny word. Dit sou dien as ’n soort “afkoelperiode” waartydens die swart woongebiede en enige teenstand uit eie geledere onder beheer gebring moes word. Die opdrag was dat alles met die minste geweld moontlik uitgevoer moes word. In dié tyd sou die leiers ook ’n beroep op die polisie en die weermag doen om by hulle aan te sluit.

In reaksie op die bron se aansprake het Stephan Manninger van die AVF kennis van die planne ontken, maar bygevoeg dit beteken nie dat so iets nie beplan word nie. “Ons moet tot elke prys ’n Bosniese toestand in die land verhoed,” het hy geantwoord. Hy het sy begrip verklaar vir die regses se frustrasie en gevoel van magteloosheid – “mense vir wie die onderhandelings tot dusver niks positiefs opgelewer het nie”. Manninger het bygevoeg dat die AVF bedag daarop was dat die “gatvol-faktor” dinge kan laat handuit ruk.

Intussen is daar in die media berig dat net twee kommando-eenhede in die Wes-Transvaal nie onder die beheer van die BKA was nie. Voorts het die regses in die voorafgaande maande gesorg dat hulle in bykans die hele Vrystaatse platteland, Noord-Natal, Verre Noord-, Noord- en Suid-Transvaal beheer oor die kommando’s en arsenale gekry het. Oral het sogenaamde gebiedsbeskermingseenhede hulle by die kommando’s geaffilieer en dus in aanmerking gekom om weermagwapentuig te kry.

# HOOFSTUK 18
# DRIES KRIEL, DIE AKTIEFSTE WIT TERRORIS VAN ALLE TYE

**Dries Kriel – meesterbomplanter**

Dries Kriel was ’n baie kleurryke figuur. Hy kom uit die dae van die Mynwerkersunie (MWU) en die Yster- en Staalunie en het sy kennis as ’n myner baie goed gebruik om bomme vir die AVF se sabotasie-aanvalle te bou. As ’n meesterbomplanter en in sy eie woorde “’n wit terroris”, kon Kriel spog met die meeste amnestie-aansoeke vir die vlaag van terreuraanvalle waarmee hy die veiligheidspolisie hier voor die verkiesing van 1994 behoorlik op hul tone gehou het.

Toe Kriel op die vlug slaan, het sy vrou, Lettie, by hom gestaan. Hulle het etlike maande lank in die veld gebly terwyl hy voortvlugtig was. Hy het tydens hul vlugtog noukeurig dagboek gehou van hul lewe en hul ondervinding later jare in sy boek, *Dagboek van ’n wit terroris*, gedokumenteer.

Bomme wat deur Kriel vervaardig is, het altyd maksimum skade aan geboue, kragpale en treinspore veroorsaak. Twee van die staatsgeboue wat die ergste

onder sy hande deurgeloop het, is die Krugersdorp- en Verwoerdburg- (Centurion-) poskantoor. Dit was ook Kriel wat die bom vir Koos "Bom" Botha, KP-parlementslid, gebou het om die ou Hillview High School in die Pretoriase middestad op te blaas.

Kriel het hom tot met sy dood bearbei vir die vrylating van regses wat tronkstraf uitgedien het. Hoewel hy aanvanklik 'n onversetlike AWB-ondersteuner was, het hy Terre'Blanche in later jare verag. In sy oë het die AWB-leier sy mense in die tronk verraai deur nie namens hulle by die WVK om amnestie aansoek te doen nie.

Hier onder verskaf ek inligting oor bomaanvalle wat ek verkry het uit Kriel se boek en uit onderhoude wat ek oor 'n lang tydperk met hom gevoer het.

Kriel was altyd baie skepties oor regse politici se integriteit. "Regse partypolitici sou die een oomblik die begin van die derde vryheidstryd aankondig en hulle dan weer enkele maande daarna teen geweld uitspreek. Hierdie weersprekings was die oorsaak van die grootskaalse verwarring in regse geledere. Ondertussen het die regering, aangemoedig deur die besluiteloosheid in regse geledere, onverpoos voortgegaan met sy beleid van gedwonge integrasie en kapitulasie," beskryf Kriel sy houding.

Kriel was van mening dat die oorhandiging van die ou Hillview High School aan die ANC 'n regstreekse bedreiging vir die inwoners van Pretoria ingehou het.

Hoewel daar aangekondig is dat die skool net vir kinders van ANC-uitgewekenes sou wees, kon "die ANC sonder twyfel hierdie instansie, wat baie naby aan Pretoria se sakekern geleë was, gebruik het as 'n terroristebasis waarvandaan die publiek geïntimideer kon word".

"Ons het besef dat die KP nie in staat sou wees om hierdie optrede van die NP te verhoed nie. Daar was geen ander uitweg nie. Hillview moes met geweld uit die hande van die ANC gehou word."

Teen dié agtergrond het Kriel en Koos "Bom" Botha besluit dat Hillview opgeblaas moet word. Botha is in regse kringe as 'n linkse parlementslid in die KP beskou en niemand sou hom van terreurdade verdink nie. Daarbenewens het hy ook nie 'n geskiedenis van militante optrede gehad nie.

Kriel se geskiedenis het heeltemal anders gelyk. In daardie stadium het hy reeds 21 jaar van aktiewe en militante weerstand teen die NP-regime agter die rug gehad. Hy het Gawie Volschenk, "hoofkommandant" van die AWB in die Oos-Transvaal (nou Mpumalanga), ontmoet terwyl hy aan die Witbank-kantoor van die MWU verbonde was. Die twee van hulle het 'n redelike arsenaal van plofstof begin stapel.

Toe Kriel plofstof nodig gekry het vir die Hillview-skool, het Volschenk, wat op 'n vorige geleentheid 20 kg plofstof en slagdoppies vir hom gereël het, in om te help, maar toe nooit die plofstof verskaf nie. Intussen het Kriel en Botha ook sy hulp met die opblaas van poskantore

gevra. Kriel het Volschenk nie weer gekontak nie, maar dit het deurentyd aan hom geknaag dat die man te veel weet.

Hy en Botha het die skool se gronde verskeie kere gaan verken. "Soos met enige ander militêre operasie, is die verkenning 90% van al die werk. Deeglike verkenning is 'n voorvereiste vir suksesvolle optrede," is Kriel se wenresep. Hy het die terrein die laaste keer die Saterdagoggend besoek. By een van die swart werkers op die gronde vind Kriel toe uit die werkers, wat gewoonlik in die gebou oornag, het die naweek verlof om huis toe te gaan. "Aangesien ons lewensverlies wou vermy, was dit die ideale geleentheid."

Die tyd het ook min geraak aangesien die restourasiewerk aan die gebou byna voltooi was en die ANC dit binne enkele dae sou betrek. Kriel gaan haal toe die Tovex-plofstof op Carletonville af. Volgens hom is padversperrings en om in 'n ongeluk betrokke te wees die twee risiko's verbonde daaraan om met plofstof rond te ry.

Terug by die huis sit hy die plofstof in 'n geel plastiese 25-liter-kan, van die soort waarin kookolie in groot maat verkoop word. Hillview se oliekan het Kriel by die vis-en-skyfies-kafee naby sy huis gekry. Tovex word in stokke met plastiese omhulsels verpak. Hy sny die stokke oop en plaas die inhoud in die kan. Op hierdie manier verhoog die plofkrag drasties. Hierdie werkswyse maak dit vir polisiedeskundiges baie moeiliker om vas te stel watter soort plofstof gebruik is aangesien daar geen oorblyfsels

van die plastiekomhulsels op die toneel gekry sou word nie.

Kriel meng deurentyd aluminiumpoeier met die plofstof om die bom se hitte na 3 000 °C te verhoog. (Kommersiële plofstof stel nie hoë hitte vry nie, want dit verhoog die gevaar van brande onder in myne.) Om die polisie verder te verwar, sit hy stukke van 'n ou transistorradio en twee flitsbatterye in die oliekan. Daarna posisioneer hy die slagdoppies en die lont met die doppies se kant na voor in die houer. "Toe ek die bom klaar gebou het, het ek die houer aan die buitekant skoon geskrop en dit goed afgedroog. Hillview se bom was reg vir aksie." Hy stort, trek donker klere aan, gespe sy .38 Special-rewolwer aan, kniel by die bom en bid.

Hierna laai Kriel die bom in sy motor en ry na die Adelaarsklub. Intussen het 'n tweede persoon hom ook aan die operasie onttrek en net hy, Botha en 'n jongman wie se pa 'n bekende predikant was, bly oor. Botha, wat niks van bomme af weet nie, is beangs die bom ontplof in die motor. "Hoe meer ek hom gerusstel, hoe minder glo hy my. Toe ek voorstel dat ons die lont reeds in die motor aan die brand steek, protesteer en vloek die parlementslid van Wonderboom my onbeskaamd," vertel Kriel met sy kenmerkende ondeunde glimlag. "Dit is seker hoekom Koos nooit weer saam met my wou gaan bomme plant nie . . ."

Net ná tweeuur die Sondagoggend hou hulle by die vooraf gereëlde plek by 'n gat in die skoolheining stil.

Hulle klim almal uit en die bestuurder maak die motor se enjinkap oop en staar na die masjien. Met die uitklim verken Kriel vinnig die omgewing en kom agter hoe ongelooflik stil dit daardie tyd van die oggend is. Selfs by die vulstasie skuins oorkant die straat roer niks nie. Die blonde jongman wat die 25-kg-bom dra, is kort en fris gebou. Kriel is beïndruk met sy kalmte. Hulle klim deur die opening in die heining. Dit is redelik donker binne die terrein, maar naby die hoofingang betree hulle ’n verligte gebied. By die ingang trap die jongman op los teëls en dit weerklink soos donderslae in hul ore. Koos beduie met sy vinger voor die mond hulle moet stiller beweeg. Daar is egter min wat die man met die swaar bom in sy hand kan doen om stiller te beweeg.

Hulle sluip met die trap op na die eerste verdieping. Kriel beduie waar die bom geplaas moet word en draai die prop af om die aansteekpunt van die lonte bloot te lê. Die lonte maak ’n blaasgeluid wanneer hy dit aan die brand steek. Sy vrees vir plofstof kry die oorhand oor Botha en hy vlug met ’n groot lawaai by die trappe af, gevolg deur die jongman. By die motor wag die bestuurder geduldig met sy enjinkap oop. Hy beduie dat alles nog veilig is.

Die motor trek weg en toe dit by die verkeerslig kom, is dit asof alles skielik in beweging kom. By die vulstasie is dit bedrywig en verkeer beweeg in die strate. Hulle ry na die punt waar hulle uiteen gaan. Elkeen vertrek in sy eie voertuig na hul onderskeie huise. Die lont het ’n ontbrandingsperiode van vier en ’n half minute voor die

bom sal afgaan.

Die volgende oggend neem Kriel sy vrou, Lettie, en die kinders vir ’n braai by die Wonderboom, waar hy oor die radio hoor dat die skool verwoes is. Die polisie het die gebied afgeseël, maar kon nie onmiddellik verdere ondersoek instel nie omdat daar gevaar bestaan het dat die dak ineen sou stort.

Die hele skool moes later weens die ernstige strukturele skade gesloop word.

Kriel het as afgevaardigde van die MWU tydens onderhandelings met die bestuur van die Crocodile River-platinummyn in die Brits-omgewing oor die afskaling van personeel met Piet Judeel, unieverteenwoordiger op die myn, kennis gemaak. Die myn was in die proses om te sluit. Hy nader toe vir Judeel, wat ook ’n lid van die AWB was, om hulp met toekomstige bomaanvalle aangesien sy Hillview-makkers almal koue voete gekry het. Net Botha het nog hulp aangebied, maar verseg om weer saam te gaan as daar bomme geplant word.

Op sý beurt het Judeel nog twee mense, André Odendaal en Kriel se swaer, Dirk Hattingh, gewerf om deel van hul span saboteurs te word. Cosatu-huis in Brownstraat, Pretoria, was die ANC se bymekaarkomplek. Alle betogings en protesoptogte het altyd daar begin. Kriel het gevoel dat die intimidasieveldtogte wat vanaf Cosatu-huis van stapel gestuur word, gestuit moes word.

Op ’n warm somersaand in Desember 1991 het Botha

met 12 kg Tovex-plofstof by sy huis aangekom. Dieselfde aand bou Kriel ’n bom soortgelyk aan die Hillview-bom, hoewel kleiner en met ’n ligter lading. ’n Uur later kom Judeel en Odendaal saam met nog ’n man by sy huis aan. Hulle ry daar weg met die bom en gaan verbrand eers die plastiekomhulsels in die veld.

“Die manne is stil en kalm en ek besef ek het nou ’n beter span as die groepie van Hillview.” Hulle ry met twee voertuie en Kriel parkeer sy motor voor die Wonderboom-Suid-poskantoor en ry daarvandaan saam met die ander in Judeel se bakkie. Odendaal en die derde man het agter plat op die bakkie met die bom tussen hulle gelê. Judeel bestuur die bakkie in die rigting van die middestad. “Ek kyk na hom. Hy sit opgeruimd en fluit ’n deuntjie asof hy op pad is na iets baie aangenaams. Die man se kalmte ken voorwaar geen einde nie,” som Kriel die gespanne situasie waarin hulle was, op.

Dit was reeds ná middernag, maar daar was nog heelwat verkeer in die middestad. Toe hulle afdraai in die rigting van Brownstraat, klop Kriel aan die bakkie se agterruit as teken aan die twee om die lonte aan die brand te steek. Odendaal doen dit dadelik en die reuk van kruit hang gou-gou swaar in die lug. Dan is hulle skielik voor die gebou en die bom word vinnig neergesit. Judeel ry rustig weg van die toneel af en gaan laai Kriel by sy motor af. Dié se motor wou nie vat nie, maar die manne het dit gou vir hom aan die brand gestoot.

Die volgende dag het Kriel gehoor dat Cosatu-huis

verwoes is. Die kantore is netjies tussen die ander geboue in die straat uitgeblaas.

Ná dié suksesvolle bomaanval was Judeel heeltemal begeesterd vir die stryd en op Kersaand 1991 lei hy van sy manne in ’n gewaagde operasie om plofstof in die hande te kry. Hulle het die plofstof vier vlakke ondergronds by ’n platinummyn naby Rustenburg gaan buit. Terwyl ander mense Kersjolyt gehou het, het Judeel en sy makkers elkeen met 50 kg plofstof en ’n aantal slagdoppies met ’n skuinsskag na die oppervlak van die myn gesukkel. Toe hulle die plofstof by Kriel gaan aflaai, was die manne gehawend en byna onherkenbaar besmeer met modder, stof en sweet.

Dit was heeltemal te gevaarlik om die plofstof in Kriel se motorhuis te berg en Botha reël toe vir ’n wegsteekplek op ’n plaas naby die Rooiwal-kragstasie noord van Pretoria. Die plofstof is daar in ’n ou, ongebruikte buitetoilet versteek. “Koos en ek het besluit dit was tyd dat die wêreld kennis neem van die regmatige aspirasies van die volk. Ons het besluit om verskeie poskantore op te blaas,” vertel Kriel.

’n Aantal mans is gewerf en aanvanklik is daar beplan om tien poskantore gelyktydig op die aand van 2 Januarie 1992 op te blaas. Toe die tyd aanbreek, het die meeste van die mans nie opgedaag nie. Daardie aand is dit uiteindelik net Kriel, Judeel, Odendaal en Hattingh wat die sabotasiewerk moet doen. Hulle druk deur en bou twee

bomme. Kriel besluit op Verwoerdburg (Centurion) en Krugersdorp, aangesien dit in twee prominente NP-LP's se kiesafdelings was. Hulle bou twee bomme van agttien en 'n half kilogram elk van Anfex.

Die ou Verwoerdburg was eerste aan die beurt en die lonte is weer sommer so in die ry aangesteek. Die slag van die ontploffing is tot by die Uniegebou gehoor. Daarvandaan is hulle reguit met die hoofweg in die rigting van Krugersdorp. Die besige hoofweg is as roete gekies omdat die kanse skraler was dat die polisie hulle sou opmerk. In Krugersdorp is die bom in die hoofposkantoor geplant. Die lont se ontbrandingstyd was net drie minute lank. Hulle was egter al in die buitewyke toe die slag die groepie saboteurs bereik. "Weer eens was ek baie hartseer dat ek verplig was tot dié optrede," beskryf Kriel sy gemoedstoestand daardie aand jare later aan my.

Enkele dae ná die poskantooraanvalle het Kriel in die koerante gelees Gawie Volschenk is in hegtenis geneem vir die bomaanval op die Melkrivier-skooltjie. Dit het Kriel onrustig gestem. Sy gedagtes het teruggegaan na enkele maande vantevore toe hy sekere aspekte rondom sabotasie en logistiek met Volschenk bespreek het. "Ek het besef die moontlikheid bestaan dat hy onder ondervraging kon swig en dat ek en my manne in uiterste gevaar verkeer." Sonder versuim het Kriel sy manne bymekaar gekry en gesê die tyd het aangebreek dat hulle ondergronds moet gaan. Daar is toe vir hulle verblyf gereël by 'n boer in die Karoo. Teen daardie tyd het Kriel

reeds agtergekom dat die veiligheidspolisie hom agtervolg en goedgesinde polisiemanne het hom gewaarsku dat sy telefoon meegeluister word.

**Die vlugtog die wildernis in**

Die aand van 14 Januarie 1992 kom ’n onbekende man by Judeel se huis aan met die boodskap dat Piet Rudolph hom en Hattingh dringend wil sien. Dit sou later blyk dat die man ’n veiligheidspolisieman was.

Hulle ry saam met hom die veld in, waar verskeie lede van die veiligheidspolisie hulle inwag en dadelik baie hardhandig ondervra. Judeel wou nog sy vuurwapen uithaal, toe word hy al oorrompel. Volgens Kriel is sakke oor hul koppe getrek en is hulle erg aangerand. Die 52-jarige Hattingh het agterna vertel dat hy verskeie kere sy bewussyn verloor het.

Dié aand oornag Odendaal by Kriel-hulle. Die volgende oggend vroeg, op Kriel se 47ste verjaardag, omsingel die polisie die huis en hamer aan die voordeur. Daar was geen wegkomkans nie en Kriel het eers, met sy vuurwapen in die hand, besluit om homself te verdedig, maar ter wille van sy vrou en twee dogters daarteen besluit.

By veiligheidshoofkwartier loop Kriel in ’n ou skoolmaat vas wat hom moes ondervra. Hy en kapt. Hendrik Prinsloo, die hoofondersoekbeampte, was van laerskool tot in matriek maats. Ná dertig jaar kruis hul paaie en in die ongemaklike eerste paar oomblikke sê Prinsloo: “O, donner, hoe moet ’n man dit nou regkry om

objektief te bly?"

Kort hierna ry hulle met Kriel na Nylstroom, waar die kolonel in beheer van die veiligheidstak hom eers baie lank stip aankyk voordat hy sê: "Kyk, ek gaan nie doekies omdraai nie. 'n Week gelede het ons vir Gawie Volschenk gevang en hy het tydens ondervraging aan ons vertel hy het twintig kilogram plofstof asook pentolite vir jou gegee. Hy het ook vertel jy het Hillview gesaboteer en wou hê hy moet help om die poskantore op te blaas."

Kriel weet toe sy turf sit. Terug in Pretoria het Prinsloo hom intensief en metodies ondervra totdat hy op die punt gekom het waar hy sy troefkaart neergooi en sê hulle weet Koos Botha was by die Hillview-voorval betrokke en ook van die versteekte plofstof in die buitetoilet naby Rooiwal. Dit het Kriel groot laat skrik, want hy was bekommerd dat hulle die twee oumense op die plaas en vir Botha gaan toesluit. Hy wou hulle ten alle koste beskerm. Prinsloo het dit geweet en aan Kriel gesê as hy erken dat hy die bomme geplant het, sal daar niks met die ander mense gebeur nie. Nadat Kriel 'n verklaring voor 'n landdros afgelê het, het elkeen van die drie mans borgtog van R3 500 gekry. In daardie stadium het Kriel reeds geweet hy sal moet vlug en ondergronds gaan indien hy borgtog kry.

Op Saterdag 22 Februarie het Kriel en Odendaal die laaste keer by die Waverley-polisiekantoor gaan aanmeld. Lettie het geweier om agter te bly en daarop aangedring om saam met haar man te vlug. Kriel het geweet die polisie verwag

hulle sou vlug, maar waarskynlik eers wanneer die hofsaak einde se kant toe staan.

Hy reël toe met Cliff Barnard om sy motor twee dae ná hul vlugtog na die MWU terug te neem en ’n vriend neem hulle Knysna toe. Die tog was baie vermoeiend en senutergend, want hulle het nie geweet of die veiligheidspolisie snuf in die neus gekry het en hulle onderweg sou voorkeer nie. Dié Saterdagaand omstreeks halftwaalf word die Kriels en Odendaal naby Knysna se klowe afgelaai. Toe begin die staptog. “Ons bereik die kloof teen halfdrie die Sondagoggend,” vertel Kriel. “Dis moeilik om ons tog in die donker in die steil kloof af te beskryf. Male sonder tal het ons gegly en ons was in ’n stadium verplig om van ons bagasie agter te laat en dit later weer te gaan haal.”

Net ná dagbreek bereik hulle ’n plek naby die spruit waar hulle besluit om kamp op te slaan. Kriel en Odendaal gaan terug om die ander bagasie te gaan haal. Ná twee weke in die kloof het hulle begin gewoond raak aan dié moeilike lewe. In daardie stadium besluit Odendaal om die kloof te verlaat en met Botha kontak te probeer maak, want hul rantsoene was min. Odendaal het nie teruggekom nie en Kriel het besef dat hulle hul skuilplek in die kloof sou moes ontruim – ingeval hy deur die polisie gevang is en kon vertel waar hulle wegkruip.

Hulle stap toe verder in die kloof op en ná ’n vermoeiende staptog van etlike dae kom hulle uiteindelik in Plettenbergbaai aan, waar Lettie vir hulle goedkoop

verblyf gaan soek terwyl Kriel in ’n parkie vir haar wag. Die eerste keer in ’n lang tyd kon hulle die luuksheid van ’n warm stort en ’n sagte bed geniet. Die volgende dag is hulle per bus Kaapstad toe met die plan om Botha by die parlement in die hande te kry, maar besluit dis te gevaarlik en gaan eerder na Bredasdorp waar ’n vriend, Frans du Rand, hom oor hulle ontferm. Teen daardie tyd was albei se voete so verniel van die stap in die wildernis dat hulle byna nie meer kon loop nie.

Du Rand kontak Botha in Kaapstad en reël om hom op die trappe van die parlement te ontmoet. Kriel het daar naby in die motor sit en wag. Botha daag nie op nie en Kriel gaan soek hom binne die parlementsgebou. Botha is nie juis bly om vir Kriel te sien nie, maar stem tog in om hom te help om sy pensioengeld uit Peet Ungerer van die MWU te kry. Botha waarsku hom terselfdertyd dat Flip Buys hom beskinder. Du Rand leen vir die Kriels geld en hulle gaan bly in Struisbaai. Snags sit die twee op die strand en visvang.

Net voor die langnaweek in April kontak Du Rand se vrou, Eleanor, hulle en waarsku dat die polisie met ’n groot mag op hul huis toegeslaan het op soek na die Kriels. Die twee haal ’n bus na Kaapstad en die volgende dag is hulle op die Transkaroo-trein terug Transvaal toe. Kriel besluit om op Krugersdorp af te klim ingeval die polisie hulle in Johannesburg op die stasie sou inwag. Daar stap hy toevallig by die hoofposkantoor verby waar werk nog aan die gang is om die gebou te herstel. Lettie leen ’n

motor by hul dogter, Christine, en hulle ry Vrystaat toe. Vir ’n ruk bly hulle onder ’n brug tussen Makwassie en Wesselsbron en later in ’n ou murasie.

Intussen het die MWU nog geen poging aangewend om Kriel se pensioengeld uit te betaal nie. Kriel was baie bitter en het die afleiding gemaak dat die topbestuur van die vakbond kop in een mus met die veiligheidspolisie was.

Hiervandaan het die Kriels deur die hele land rondgeswerf en by goedgesinde mense geskuil, maar nooit te lank op een plek nie uit vrees dat die polisie hulle sou opspoor.

**Kriel gee die stryd gewonne**

Ná bykans sewe maande se vlug en rondswerf met ’n losprys op sy kop het Kriel en sy vrou uiteindelik by Roos se Oord naby Hartbeespoortdam in ’n hengelhuisie gaan skuil. Ek het vir Kriel in ’n stadium onder groot geheimhouding daar gaan kuier en dele van sy vlugtog begin aanteken. In daardie stadium het die Kriels niemand meer vertrou nie en was hulle net op hulself aangewese om te bly oorleef. “Die lang vlug en ontberings het sy tol geëis en ek het besef dat ons aan die einde van die pad gekom het.”

Volgens Kriel wou Lettie steeds niks weet van oorgee nie, maar hy was so gedemoraliseerd weens die skinderveldtog wat sommige topbestuurslede van die MWU teen hom gevoer het dat hy nie kans gesien het om

verder aan te gaan nie. In Oktober 1992 gaan praat Lettie met Nic Celliers, die hoofbestuurder van SA Yster- en Staalwerkersunie wat hul advokaat beskikbaar gestel het om te help. ’n Afspraak word met Prinsloo, wat intussen na majoor bevorder is, gemaak. Kriel en Botha het hom op hul eie by die Adelaarsklub ontmoet, waarna Kriel ’n week lank in ’n polisiesel aangehou is voordat hy op borgtog vrygelaat is.

Intussen het Botha die losprysgeld van die polisie opgeëis en R5 000 daarvan aan Kriel gegee. “Dit was nogal ’n aardige gevoel om van jou eie beloningsgeld te kry. Ek was egter baie dankbaar, want ek en Lettie was platsak.”

Celliers van die unie het Kriel hierna tegemoetgekom en hom aan as gebiedsbestuurder in Welkom aangestel. Dit was in Welkom waar Kriel by die AVF se bedrywighede betrokke geraak het en weer van voor af begin het om mans te werf en te mobiliseer.

In November 1993 het Jaco de Villiers, streekleier van die AVF in die Vrystaat, Kriel een nag onder groot geheimhouding by sy huis in Hennenman besoek en gevra hulle moet die veld instap sodat hulle kan praat. Daarop fluister hy die volgende woorde aan Kriel: “Viljoen het opdrag gegee dat dinge nou moet gebeur. Julle moet toeslaan met alles wat julle het.”

Kriel wou dadelik van hom weet: “My strukture is gereed om in die Vrystaat, Noord-Kaap, Wes-Kaap en

Wes-Transvaal te opereer. Maar wat gaan julle doen en wat van die res van die land?”

“Moenie bekommerd wees nie,” antwoord De Villiers, “die BKA gaan regoor die land toeslaan.” Hy verseker Kriel van sy vertroue in hom en verdwyn weer in die donker.

Kriel het onmiddellik al sy selleiers opdragte gegee en bomontploffings het nog in dieselfde week voorgekom. Intussen word Kriel gewaarsku dat die veiligheidspolisie, en in die besonder Van Schalkwyk, weet dat hy agter die terreurveldtogte sit. Twee van Kriel se manne, Neels Labuschagne en Daan van der Watt, het gesorg dat die spoorleiding deur die Noord-Vrystaat behoorlik lamgelê word. Die totale spoornetwerk in die Kroonstad-Orkney-Leeudoringstad-gebied is ontwrig. Treine het later teen ’n slakkepas beweeg. Mense het van die “bomroete” gepraat en oral was beskadigde spoorwegtrokke langs die lyne te sien. Treindrywers het later geweier om op daardie trajekte te werk. “Ons het baie hard gewerk,” vertel Kriel. “Die ANC se kantoor in Bothaville het ook in die slag gebly.”

Min wetende wat op hom wag, het Kriel op Sondag 6 Februarie 1994 net ná middagete in die pad geval na Ulco in die Noordwes-Kaap, waar hy ’n driedaagse opleidingskursus vir vakbondverteenwoordigers moes gaan aanbied. Die volgende dag kry hy ’n boodskap om Lettie dringend by ’n bepaalde telefoonnommer te skakel.

In daardie stadium het hy nog nie geweet dat die veiligheidspolisie die oggend by sy huis in Hennenman toegeslaan het op soek na hom nie.

Hy laat die kursusgangers net so, klim in sy motor en kry koers na Ventersdorp. Om elke draai in die pad verwag hy 'n padversperring en polisiemotors met flitsende blou ligte en hy is agterdogtig oor elke motor wat hy in sy truspieëltjie sien. Hy gaan klop vir Cliff Barnard op en slaap die nag in sy motor daar naby op 'n afgeleë plaas. Daarna het hy by goedgesinde mense gaan skuil, maar besef dit kan nie só aangaan nie. Hy wou nie meer vlug nie. Sy vrou het genoeg gely.

In die koerante lees hy dat Neels en die ander bomplanters reeds ingevolge artikel 29 van die Wet op Binnelandse Veiligheid aangehou word. Sy beste vriende en kamerade was in aanhouding. Die AVF, die AWB, die BKA en die MWU het hul mense in die steek gelaat en nooit opgetree soos belowe is nie. "Daar is geen manier waarop ek vry kan wees terwyl my manne in die tronk krepeer nie," het Kriel geredeneer.

Net ná middernag die oggend van 11 Februarie 1994 klim hy in sy motor en ry met 'n ompad deur Kroonstad na Hennenman. Hierdie roete bring hom op 'n grondpad huis toe en etlike kilometers van die hoewe skakel hy sy motorligte af en ry teen 'n slakkepas tot by die huis. "Ek klop saggies aan ons slaapkamervenster. Lettie staan op en staar geskok na my deur die venster. 'Wat maak jy hier? Hulle gaan jou vang,' fluister sy. "Ek het lank genoeg

gevlug. Buitendien wou ek jou graag nog ’n keer sien,” sê ek toe vir haar.

Vroeg die volgende oggend ry hy en Lettie na sy kantoor in Hennenman en bel sy ou skoolmaat, Prinsloo. “Waar de donner is jy!” skreeu Prinsloo oor die foon toe hy Kriel se stem herken. Net daar oorreed Prinsloo hom om nie weer op die vlug te slaan nie. Terug in aanhouding in Welkom wou een van die veiligheidsmanne van hom weet: “Ek hoor jy is die man wat by almal perskes aflewer, maar jy bring niks vir ons nie.” Dit was ’n sinspeling op Kriel se gewoonte om wanneer hy plofstof na die aanvoerders van die onderskeie selle vervoer het, perskes bo-op te pak sodat dit moes lyk asof hy vrugte gaan aflewer.

Dit was weer Prinsloo wat Kriel oortuig het om ’n verklaring af te lê in ruil vir borgtog. “Ons was van laerskooldae af vriende. Het saam haas en hond en rugby gespeel. Saam koeie gemelk tot hy ná skool die polisie sy loopbaan gemaak het. Ons paaie het deurlopend tydens my vryheidstryd gekruis,” verwys die meesterbomplanter jare later in onderhoude na die verhouding tussen hom en die man wat op hom jag gemaak het.

Kriel is nooit tronk toe gestuur vir sy sabotasiedade nie, maar is later deur die WVK amnestie toegestaan.

Selfs nadat die regses besef het die tyd van oorlog maak is verby, was die stryd nie vir Kriel oor nie. Hy het sy bomme verruil vir versoening en welsynswerk om regses

in tronke te help om hul vryheid te kry. Soms het hy geslaag, maar in die meeste gevalle was sy grootste vyande later die mense onder wie hy vir vryheid geveg het.

Gedurende 1997 het hy Terre'Blanche gaan spreek omdat hy gevoel het die AWB skeep sy lede in die tronk gruwelik af. Nadat hy aan hom die haglikheid van die gevangenes se toestand geskets het, het Terre'Blanche baie ergerlik gesê indien Kriel dan so bekommerd was oor die lot van die gevangenes, stel hy hom aan om hulle te gaan besoek.

Hy het Terre'Blanche oorreed om aansoek te doen vir kollektiewe amnestie. Kriel moes 'n afspraak met dr. Alex Boraine van die WVK reël. Volgens Kriel het hy en Terre'Blanche tot in die vroeë oggendure aan die voorlegging gewerk en Lettie het dit getik. Enkele dae daarna moes die voorlegging in Pretoria aan prof. Piet Meiring voorgelê word, maar Terre'Blanche het gesê hy kan nie teenwoordig wees nie en dat Kriel dit moet doen en terugrapporteer aan hom.

Ná die ontmoeting met Meiring het die WVK 'n verklaring uitgereik dat die AWB 'n voorlegging gemaak het. Hierop het Terre'Blanche vir Kriel gebel en gesê die toekoms van die AWB was op die spel en dat hy hom in belang van die organisasie van die voorlegging gaan distansieer. "Ek dog eers hy maak 'n grap, maar verneem kort daarna oor die televisie dat Terre'Blanche my beskuldig dat ek eensydig opgetree het en dat hy niks weet van die voorlegging nie. As gevolg van Terre'Blanche se

optrede het die laaste hoop op kollektiewe amnestie deur die mat geval. Ek is vandag nog oortuig dat ons al die gevangenes uit die tronk kon gehad het as dit nie vir sy optrede was nie."

Volgens Kriel was dit ook neusie verby met die pogings om die regse gevangenes as politieke gevangenes geklassifiseer te kry. "Die hele oefening met die WVK het 'n verleentheid vir hulle geword en Terre'Blanche se latere poging om weer 'n voorlegging te maak, het geen vrugte afgewerp nie, aangesien sy geloofwaardigheid aan skerwe gelê het."

# HOOFSTUK 19
# OP DIE RAND VAN ’N BLOEDBAD

**Afrikaner teen Afrikaner**

Tydens die aanloop tot die April-verkiesing in 1994 was gerugte van ’n dreigende burgeroorlog sterk in omloop. Die vraag is of dié retoriek net ydele dreigemente was en of daar substansie was in Viljoen en sy generaals se waarskuwings dat De Klerk en die ANC na hulle moes luister?

Oor die operasionele sy van die AVF se bedrywighede wil die leiers, wat die ondergrondse netwerke moes vestig en die Volksleër in die geheim gereed moes kry vir die dag wanneer daar gemobiliseer sou moes word vir die burgeroorlog, nie juis die sluier lig nie.

Douw Steyn, een van dié gevegsleiers, het aan my gesê hul bedrywighede was te sensitief om dit ooit bekend te kan maak. “Op die operasionele vlak is daar baie mense wat dit nie gaan waardeer as hulle betrek word nie,” verduidelik hy. “Ons het ’n ooreenkoms met mekaar dat die inligting nooit openbaar sal word nie.”

Hy voeg by dat niemand op operasionele vlak die geheelbeeld kan weergee nie. Hulle het in selstrukture

gewerk en die een hand het nie geweet wat die ander hand beplan en gedoen het nie. “Onthou dat baie van hierdie mense vandag steeds in kwesbare poste en posisies in die private lewe sit.”

Groenewald, wat Viljoen se regterhand in die AVF was, was die skakel tussen die leierskap en strateë aan die een kant en die operasionele vlak van die Volksleër aan die ander kant en hy het waarskynlik die beste insig in en kennis van die omvang en vermoëns van die AVF se militêre vleuel gehad. Sonder om enigiemand te benadeel, kon hy dus vir my ’n baie duidelike prentjie skets van dít wat agter die skerms aan die broei was, die volksleër se mag en watter vorm die beplande uitgerekte guerrillastryd sou aanneem.

Die AVF se laaste groot saamtrek was vroeg in Februarie 1994 toe duisende regses in die Skilpadsaal op die Pretoriase skougronde bymekaargekom het. Viljoen wou daar ’n finale mandaat kry om voort te gaan met die stryd om ’n volkstaat vir die Afrikanervolk te kry. Hy was nog voorsitter van die DvG en die KP-leier, Hartzenberg, voorsitter van die AVF. Dit was ook die ongelukkige dag waarop die ernstige tweespalt in die regse geledere soos ’n bose sweer oopgebars het. Sommer vroeg al het die rumoerige AWB-lede moeilik geraak. Dinge is op die spits gedryf toe Viljoen op die verhoog klim om sy toespraak te lewer en die AWB’s uit volle bors begin dreunsing: “AWB! AWB! AWB! Terre’Blanche! Terre’Blanche! Terre’Blanche!”

Dit was duidelik dat die protes teen Viljoen se leierskap van die AVF gemik was en daar was selfs kommer oor sy veiligheid. Dinge het egter later kalmer geraak, Viljoen het kans gekry om sy boodskap oor te dra en het ’n oorweldigende mandaat gekry. “Baie mense is onbewus daarvan dat ’n skaduregering in die AVF ná daardie vergadering in die nabygeleë Van der Walt-teater gekies is. Sommige sprekers het daarop aangedring dat daar oorgegaan moet word tot gewelddadige optrede teen die regering en die ANC se hervormingsplanne. In ’n stadium het Viljoen opgestaan en verklaar: “Daar is net een man wat sal besluit wanneer ons oorgaan tot geweld, en dit is ek!”

Hy het ook aan die afgevaardigdes onthul hy het die steun van die BKA sowel as van die grootste persentasie burgermag- en kommandolede van die weermag. Hy sou onder geen omstandighede een druppel Afrikanerbloed stort voordat daar nie aksieplanne vir en antwoorde op tien belangrike kwessies was nie, onder meer:

1. Grense: Waar is die volkstaat waarvoor Afrikaners hul lewe wil opoffer? Die grense daarvan moet eers bepaal word.
2. Grondwet: Hoe gaan ’n grondwet vir die beoogde volkstaat opgestel word wat deur die Westerse wêreld aanvaar word?
3. Finansies: Waar gaan die geld vandaan kom om hierdie staat te finansier? In daardie stadium was daar nog geen belastingstelsel of infrastruktuur om fondse in te samel nie.

4. Infrastruktuur: Hoe gaan die administratiewe infrastruktuur tot standkom? Daar is geen departemente op provinsiale of nasionale vlak nie.
5. Onderhandelingsplanne: Watter planne is daar om tot onderhandeling met Westerse state toe te tree om die volkstaat aanvaar te kry as dit gevestig word?
6. Militêre aanslag: Hoe beplan die AFV om die militêre aanslag wat heel moontlik hierop sou volg teen te staan, veral indien ’n VN-taakmag betrokke sou wees?

Viljoen het gesê selfs al word so ’n volkstaat beset en die nasionale ANC-regering teengestaan, moes daar nog altyd agterna ’n onderhandelingsproses volg. “Aan die einde van elke militêre stryd is daar ’n onderhandelingsfase om vrede te herstel.”

Volgens Groenewald het die besluit of die pad na geweld gevolg gaan word by Viljoen berus. Ná die Skilpadsaal-byeenkoms het Viljoen bekend gemaak dat die DvG deurgaans gesprekke met Meiring en Van der Merwe gevoer het. Uit dié gesprekke was dit duidelik dat bykans die helfte van die weermag en die burgermag vir Viljoen sou steun. Daar moet onthou word dat die meeste van die BKA-lede nasionale diensplig gedoen het en agterna by die burgermag of die kommando’s betrokke gebly het.

Baie lede van die staande mag, en in besonder die lugmag, het dit duidelik laat blyk dat hulle nie bereid was om teen hul eie mense in die AVF op te tree nie. Dit het

beteken lugmagvlieëniers sou nie beskikbaar wees om regse teikens uit die lug aan te val of reaksietroepe met hul helikopters in operasies teen die BKA te vervoer nie. ’n Klein persentasie van die burgermagregimente – in besonder die pantser- en artillerie-eenhede – sou wel die regering van die dag steun en bereid wees om teen die AVF op te tree.

Die DvG het tot die gevolgtrekking gekom dat ’n militêre konfrontasie nie sou inhou dat die Afrikaner teen die ANC of die MK veg nie, maar teen mede-Afrikaners. “Dit sou ’n bloedbad baie groter as die rebellie afgee,” het Groenewald verduidelik. “Daar kon dus net tot militêre konfrontasie voortgegaan word as daar geen ander keuse meer was nie.” Volgens hom moet ’n mens vir geen oomblik dink só ’n konfrontasie sou ’n konvensionele oorlog wees nie. En ’n konfrontasie sou die verkiesing inderdaad onmoontlik gemaak het.

’n Paar dae voor die verkiesing was daar reeds planne op die tafel vir gewelddadige optrede. Viljoen het die Amerikaanse ambassadeur in Suid-Afrika in kennis gestel dat aangesien beide die NP en die ANC nie bereid was om die Nasionale Vredesakkoord te onderteken nie, daar geen ander uitweg was nie. Die ambassadeur het Viljoen gevra om hom 48 uur kans te gee, maar die generaal het gesê dit was nie aanvaarbaar nie. Hulle het toe ooreengekom dat die AVF nie binne die eerste agt uur ná die gesprek tot enige aksie sou oorgaan nie. Die ambassadeur het binne die spertyd kontak met Viljoen gemaak en bevestig dat die

NP en die ANC teen tienuur die volgende oggend die akkoord sou onderteken. Dit het toe só gebeur.

**Die generaals en Mandela**

Met die heel eerste ontmoeting wat Viljoen en Groenewald destyds met Mandela gehad het, was die ANC-leier se standpunt dat daar geen moontlikheid was dat die Afrikaner die ANC sou kon vernietig nie. Maar net so min was daar enige kans dat die ANC die Afrikaner sou kon onderkry. "Kom ons kyk na 'n vreedsame oplossing vir ons verskille," was Mandela se pleidooi. "Indien ons nie vreedsaam kan skik nie, sal ons vasgevang word in 'n militêre stryd erger as in Noord-Ierland of in die Midde-Ooste."

Viljoen het Mandela se versoek aan die AVF-leierskap oorgedra. Dit het later die basis gevorm van die onderhandelingsproses tussen die regses en die ANC, asook van die onderhandelings tussen Cosag, die ANC en die NP. Weens die tydfaktor kon die ANC nie voor die verkiesing toegee aan die eise om 'n grondwet vir die volkstaat of die grense van die volkstaat nie en moes daar sekere kompromieë aangegaan word.

Wat egter vir hulle belangrik was, sê Groenewald, is die feit dat die beginsel van selfbeskikking in die grondwetlike beginsels ingesluit is en daar voorsiening gemaak is vir die Volkstaatraad. Groenewald voel dat die gebrek aan 'n vreedsame oplossing nie te wyte was aan totale onwilligheid aan die kant van die ANC nie, want

die organisasie was inderdaad bereid om kompromieë met die AVF aan te gaan. Die ANC het in werklikheid geen ander keuse gehad nie.

"Joe Slovo het dit nog só gestel dat die besluite wat om die onderhandelingstafel geneem is, bepaal is deur die magsbasis van die partye aan die buitekant van die onderhandelingslokaal," is Groenewald se opsomming.

Die gebrek aan 'n oplossing was te wyte aan die volgende probleme:

1. Die tydfaktor.
2. Die feit dat die AVF weens interne verdeeldheid (lees: die AWB) sy magsbasis verloor het.
3. Die onwilligheid van die NP om enige steun aan die konsep van selfbeskikking te verleen.

"Die NP was inderdaad daarop uit om die AVF in al sy voorstelle teen te staan, asook om 'n grondwet wat nie op 'n eenheidstaat gegrond was nie, met alle mag in 'n sentrale regering te vestig."

**Dit sou 'n lang en bloedige guerrilla-oorlog wees**

Min mense besef watter impak die militêre opsie vir die land sou inhou en hoe naby aan so 'n uitgerekte stryd Suid-Afrika in werklikheid gedraai het – die land was waarlik op die rand van 'n bloedbad toe Viljoen sy volgelinge na die stembus weggelei het.

Buiten die wye steun wat die AVF in die burgermag en die kommando's gehad het, was daar ook, soos Groenewald dit stel, "bepaalde elemente in die

gespesialiseerde eenhede – die sogenaamde 'heavies'" – wat dit vir Viljoen moontlik gemaak het om 'n geheime guerrillaoorlog aan die gang te kon sit. Hulle het die vermoë gehad om die land totaal lam te lê. Groenewald onthul nou vir die eerste keer dat die AVF in besit was van die sleutelpuntregister wat elke denkbare strategiese teiken in die land lys: van Telkom, Eskom, Koeberg en Sasol tot die SAUK. Dit het beteken dat dit nie vir soldate van die volksleër nodig sou wees om eers verkenningsoperasies te onderneem nie. Hulle was reeds in besit van die grondplanne van al die strategiese installasies soos destyds ingevolge die Wet op Nasionale Sleutelpunte uitgesonder was as gevaarteikens in enige terreuraanval.

Dit was nooit die AVF se strategie om groot hoeveelhede wapentuig en plofstof vir die doel van 'n oorlog bymekaar te maak en op geheime plekke te stapel nie. Net die ondergrondse selstrukture het hulself op dié manier bewapen. "Hoekom sou ons die gevaar loop om gevang te word met wapenstapeling?" vra Groenewald. "Daarvoor was die arsenale van die weermag en die polisie volgepak met die nodige militêre toerusting en ons sou volgens behoefte kon gaan buit het. Dit het soos ryp vrugte aan die bome gehang en gewag dat ons dit pluk," beskryf hy die situasie.

Dit sou 'n guerrillastryd gewees het – 'n stryd van mobiele oorlogvoering, waarvan Viljoen 'n meester is.

In Februarie 1994 het Viljoen vir Groenewald op 'n

geheime sending na Angola gestuur. Hy het aanvanklik in Jamba, die hoofkwartier van die Unita-rebellebeweging, geland. Daar het hy die bevelvoerende generaal van Unita ontmoet en hulle het saam daarvandaan vertrek om dr. Jonas Savimbi in ’n skuilplek noord van Huambo te gaan sien.

Groenewald, wat Savimbi baie goed geken het uit die dae van die bosoorlog, land toe daardie oggend om tweeuur in Huambo. Van drie- tot vyfuur het hy en die Unita-leier samesprekings gevoer oor die AVF se beplande militêre verset in Suid-Afrika. “My versoek aan Savimbi, soos Viljoen my opdrag gegee het, was om hom te vra of hy sou bereid wees om aan ons die basisgeriewe en wapentuig beskikbaar te stel indien ons met ’n guerrillaoorlog sou begin.”

Savimbi se antwoord was: “Sê vir Constand dat alles wat ek het en die hele gebied onder my beheer tot sy beskikking is. Ek is baie meer as dít aan hom verskuldig. Hy is ’n eerbare man en ek sal hom steun met alles wat ek het.”

Groenewald is onmiddellik terug na Suid-Afrika, waar hy terugrapporteer het aan Viljoen. Volgens hom sou die AVF die militêre stryd geensins op ’n amateuragtige wyse aangepak het nie. Hulle het baie deeglik besef dat ’n mens nie ’n guerrillaoorlog kon voer terwyl jou vegters op hul eie grondgebied probeer skuil nie. Moderne guerrillavegters sorg altyd dat hulle hul aanvalle vanaf ’n veilige basis loods. Sabotasie-aanvalle en ander operasies

word uitgevoer en daar word dadelik agterna teruggekeer na veilige basisse. “Ons het vliegtuie tot ons beskikking gehad om mee in en uit te vlieg vir operasies sonder om gevang te word,” vertel Groenewald.

# HOOFSTUK 20
# WVK KYK NA REGSE GROEPERINGE

## Só lyk die regses

Die Waarheids- en Versoeningskommissie (WVK) het uit die aard van die kommissie se omvattende ondersoeke na politieke en ander vergrype uit die apartheidsera indringend na die regse groeperinge in die land en hul ondergrondse bedrywighede gekyk. Dit was te verwagte, aangesien die Boere Krisis Aksie (BKA) met sy volksleër die grootste bedreiging vir die verkiesing van April 1994 ingehou het.

Die WVK kom in sy verslag tot die gevolgtrekking dat die meeste regse groepe en individue uit konserwatiewe Afrikanerkringe in die land kom. Hulle het hulself georganiseer met die oog daarop om strukture te skep wat die veiligheid van hul ondersteuners en hul eiendomme kon verseker.

Om dit te kon doen, is buurtwagte en verkenningsgroepe in verskeie gebiede gestig. Namate die politieke situasie uit die regses se oogpunt toenemend agteruitgegaan het, het radikale insigte en ’n neiging na

geweld aansienlik toegeneem. Regsgesinde groepe het opmerklik vermeerder en het ’n wye spektrum van regse sieninge en sentimente ingesluit.

Elemente in die gewapende magte het aangesluit en hul beroepskundighede, soos onder meer die vervaardiging van plofstof en die bou van bomme, met die regses gedeel. Dinge is op die spits gedryf toe die regering in Februarie 1990 die verbod op bevrydingsbewegings opgehef het. “Vir die regses moes dit die begin van die einde gewees het. Die volgende wat sou kom, was die bemagtiging van die swart meerderheid, wat ’n meerderheidsregering in Suid-Afrika tot gevolg sou hê. Dit sou onafwendbaar lei tot die totale vernietiging van hul waardes en lewenswyse,” som die WVK die situasie in sy verslag op.

Volgens dié verslag is die konserwatiewe Afrikanerdom gekenmerk deur groot verdeeldheid op politieke, kulturele en semimilitêre vlak. Baie van dié groeperinge is gebore uit ontevredenheid met die NP wat sedert die 1940’s gesien is as die beskermer van die Afrikaner se identiteit. Die gemeenskaplike doelwit van die regses was hul begeerte om die tradisionele konserwatiewe Afrikanerwaardes te bewaar deur terug te gryp na die oorspronklike beginsels van die Afrikanerpolitiek, eerder as om die Afrikanerregering van die dag se beleid van aanpassing te ondersteun. Selfs in hul misnoegdheid het die regses verdeeld gebly.

Aan die begin van die 1990’s was daar ’n groot groep

regse organisasies, waarvan sommige ondergronds geopereer het om die veiligheidsmagte te ontduik en om te verhoed dat hulle deur staatsagente geïnfiltreer word. Baie van dié groepe het weens onenighede oor leierskap versplinter. Maar in die aanloop tot die demokratiese verkiesing het regse groeperinge begin saamkom om vir selfbeskikking te beding.

Vervolgens word ’n oorsig gegee van die talle regse organisasies wat sedert die eerste skeuring van die NP in 1969 gestig is en wat tydens die eerste demokratiese verkiesing van April 1994 bedrywig was. Baie van die regse amnestie-aansoekers het lidmaatskap van een of meer van dié groepe gehad en was terselfdertyd lid van die sambreelorganisasie, die AVF.

*Herstigte Nasionale Party (HNP)*

Die Herstigte Nasionale Party (HNP) wat in 1969 van die NP af weggebreek het, verteenwoordig die eerste skeur na regs. Hul vernaamste rede vir die skeuring was die regering se hervormingsbeleid. Die HNP bly vaskleef aan die apartheidsidee uit die Verwoerd-era, naamlik dat ’n wit regering die hele Suid-Afrika moet domineer, met duidelike skeiding tussen die rasse.

*Blanke Bevrydingsbeweging (BBB)*

Die Blanke Bevrydingsbeweging (BBB) is in 1987 gestig en was ’n voorvegter vir ’n ekstremistiese weergawe van fascistiese apartheid gegrond op “gesuiwerde Nazisme”.

Dié organisasie se oogmerke was om alle swartes, Jode en Indiërs te repatrieer en die bates van nie-wittes te nasionaliseer.

Die BBB het internasionale bande met die British National Front en soortgelyke ander wit bevrydingsbewegings in Australië, Nieu-Seeland en Amerika gehad. Daar was ook noue bande met die Ku Klux Klan. Die BBB is in 1988 ingevolge die noodtoestand as verbode beweging verklaar en eers weer in Februarie 1990 ontban.

*Afrikaner Vryheidstigting (Avstig)*
Die Afrikaner Vryheidstigting (Avstig) is in 1988 deur Hendrik Verwoerd se skoonseun, die teoloog dr. Carel Boshoff, gestig met die doel om te beding vir ’n wit tuisland en was ook die dryfkrag agter die stigting in 1991 van die suiwer wit dorpie, Orania. Avstig het waarnemerstatus by die veelparty-onderhandelings geniet.

*Afrikaner Weerstandsbeweging (AWB)*
Eugene Terre’Blanche en ses ander mans het die Afrikaner Weerstandsbeweging (AWB) in 1973 in Heidelberg gestig weens hul ontevredenheid met die versoeningsbeleid van eerste minister John Vorster. Dié beweging moes die belange van Afrikaners beskerm, die Boerevolk verenig en ’n volkstaat vestig. Hulle het gevoel dat die Afrikaner ander ideale nastreef as die ander wittes in Suid-Afrika. Die volkstaat sou gestig word op dieselfde grondslag as

die twee ou Boererepublieke. Die AWB het nie belanggestel in die stembus of in onderhandelings nie. Terre'Blanche het meer as een keer gewaarsku dat die grense van 'n volkstaat in bloed afgebaken sal word.

*Wenkommando (WK)*

Die Wenkommando (WK) is in 1990 deur die AWB gestig om al die semimilitêre eenhede van die beweging oor te neem. Een deel van die WK was die elite-Ystergarde, wat bestaan het uit oudlede van die polisie en weermag se Spesiale Magte (Spesmagte) soos die Rooivalke, die Witkruisarende, die Penkoppe, die Stormvalke, die onderwatereenheid en verskeie etniese eenhede soos die eksklusiewe Portugese kommando in Johannesburg.

Die Stormvalke is reeds in 1979 gestig en was die eerste semimilitêre afdeling van die AWB. Dit het nooit verder ontwikkel as 'n motorfietsbende met AWB-insignia nie. Dit het dormant geraak, maar is weer in die middel-1980's deur 'n Roodepoortse motorfietsryer aan die gang gekry. In 1992 is drie mans in duikpakke vir die eerste keer tydens 'n AWB-saamtrek gesien. Hulle was die WK se onderwatereenheid.

In 1993 is 'n lugvleuel by die AWB se semimilitêre mag gevoeg en is daar ook met die opleiding van valskermspringers begin. Die Ystergarde, met sy meer as 200 lede, is as die meer gepoleerde en gevaarlike eenheid beskou. Die Rooivalke was die vroueweergawe van die Ystergarde en was onder bevel van Ansie Cruywagen,

vrou van Alec Cruywagen, hoof van staf van die WK. Die Witkruisarende was die mediese afdeling van die WK en die Penkoppe die Wenkommando se jeugliga.

In dieselfde jaar het die AWB daarop aanspraak gemaak dat die Wenkommando 34 000 tot 36 000 lede het. Die polisie het hul sterkte in September die vorige jaar op 15 000 geraam, maar navorsers het gevind dat beide oordryf het. Dit is egter algemene kennis dat die ledetal in 1993 aansienlik gegroei het. Politieke geweld en die gevolglike polarisasie in gemeenskappe het in die hande van die AWB gespeel, met ’n geraamde 2 000 lede wat in die twee weke ná die sluipmoord op Chris Hani aangesluit het. Dit kan wees dat die ledetal teen die einde van 1993 ongeveer 25 000 was.

Hoewel die AWB se ledetal relatief groot was in vergelyking met ander private leërs, moet daar onderskeid getref word tussen aktiewe lede van die WK en diegene wat net op die boeke lede was, maar nooit aktief betrokke geraak het nie. Bywoningsyfers by saamtrekke in 1992 dui aan dat daar landwyd nooit meer as 5 000 aktiewe lede was nie.

*Konserwatiewe Party (KP)*

Ná ernstige meningsverskille tussen Treurnicht – destyds leier van die NP in Transvaal – en die P.W. Botha-kabinet oor kwessies soos gemengde skolesport en aanduidings dat Indiër- en bruin verteenwoordigers binnekort deel van die besluitnemingsproses sou word, het Treurnicht en sy

medeminister Ferdi Hartzenberg in 1982 uit hul poste bedank.

Op 9 Maart is hulle uit die NP geskors en op 20 Maart stig dié twee saam met vyftien ander regse parlementslede die Konserwatiewe Party (KP). Die KP het met rasse skrede gegroei en baie gou die wit regses se belangrikste verteenwoordigende liggaam geword. Met 31% van al die wit stemme in die wit verkiesing van September 1989, het die KP die amptelike opposisie in die parlement geword.

Die party het egter ’n groot terugslag gehad met die hervormings wat De Klerk op 2 Februarie 1990 aangekondig het en met die 1992-referendum. Die KP se ondersteuners is in daardie stadium redelik ontnugter deur die klaarblyklike gebrek aan duidelike beleidsrigtings in die party.

Dié ongelukkigheid het in Augustus gelei tot die stigting van die Afrikanervolksunie (AVU) deur ’n wegbreekgroep wat ’n kleiner tuisland vir die Afrikaner voorgestaan het. Die AVU kon nooit werklik steun op voetsoolvlak genereer nie en die KP het uiteindelik sy tuisland-idee gekaap.

*Toekomsgesprek (TG)*

Toekomsgesprek (TG) is in die middel-1980’s as teenvoeter vir die Afrikaner Broederbond (AB) gestig. Die werwing, strukture en inlywingsrituele van TG het sterk aan dié van die AB herinner. Lidmaatskap van TG is net op uitnodiging en ná baie deeglike keuring verleen.

In Oktober 1990 het TG in ’n beleidsdokument geargumenteer dat die KP sal instem tot ’n kleiner staat omdat daar kennis geneem word van die feit dat swartes ’n permanente deel van wit Suid-Afrika geword het. Hoewel TG oënskynlik ’n politieke en kulturele beweging was, het getuienis voor die WVK op sekere semimilitêre bedrywighede gedui. Die amnestie-applikant Danie Snyders het getuig dat hy sedert die middel 1980’s by TG betrokke was en gehelp het om buurtwagte vir die KP, HNP en AWB saam te stel.

In die laat 1990’s het die AWB aan hul lede in plattelandse dorpies “toestemming” gegee om swartes met geweld te verwyder wanneer die aandklokreël oortree is. Terre’Blanche het daarop aanspraak gemaak dat die minister van wet en orde, Adriaan Vlok, hulle toestemming tot dié “misdaadvoorkomingsmaatreëls” gegee het.

TG se verdedigingstelsel het baie vinnig uitgebrei en só ook die take wat tydens die volksberaad aan die beweging opgelê is. Dít het ingesluit die afbrand van NP-kantore, om beheer te neem van die kommandostelsel, die bou van bomme en vervaardiging van plofstof wat van die myne af gekry word, en om saam te span met die weermag en die polisie. Die land is in streke opgedeel en bevelvoerders is aangestel.

*Boereweerstandsbeweging (BWB)*

Die Boereweerstandsbeweging (BWB) is in 1991 gestig as

een van die radikaalste en potensieel gewelddadigste wit regse groeperinge. Onder leiding van Andrew Ford, ’n boer van Rustenburg, is die BWB baie deur die idees van Robert van Tonder se Boerestaatparty (BSP) beïnvloed.

Die beweging was gegrond op selstrukture en die verskillende selle het nie geweet waarmee die ander besig was of wie die lede was nie. Dié selle was by talle bomaanvalle betrokke, soos die voorval in Oktober 1993 in Bronkhorstspruit se Indiër-sakegebied waar ’n polisieman dood is toe hy ondersoek ingestel het na ’n verdagte pakkie. Die bomplanters het aan die BWB se Cullinan-sel behoort.

Ford maak ook daarop aanspraak dat hy die Boere Republikeinse Leër (BRL) in 1991 gestig het. Die bestaan van dié eenheid het bekend geraak toe ’n brief onder regse organisasies die ronde gedoen het waarin lede aangemoedig word om by die BRL aan te sluit. Naamloses het telkens namens die BRL aanspreeklikheid aanvaar vir terreurdade wat in werklikheid deur ander regse organisasies gepleeg is. Daar bestaan ernstige bedenkinge of die BRL inderdaad bestaan het.

Die BWB se onderleier, Piet “Skiet” Rudolph, het die meer militante Orde Boerevolk gestig, wat amptelik oorlog verklaar het teen die regering in ’n video-opname wat aan ’n Afrikaanse koerant gepos is. In daardie tyd was Rudolph reeds ’n voortvlugtige nadat hy wapens uit die arsenaal van die lugmaghoofkwartier in die middestad van Pretoria gesteel het om sy verklaarde Derde

Vryheidsoorlog te voer.

Teen 1993 was die Orde Boerevolk reeds in ondergrondse selstrukture gevestig en het hulle vir oorlog gereed gemaak. Hulle was verantwoordelik vir verskeie dade van geweld en sabotasie.

*Volkseenheidskomitee (Vekom) en die Afrikaner-Volksfront (AV)*

Midde-in die vrees en chaos ná die sluipmoord op Chris Hani in 1993 het die DvG die Volkseenheidskomitee (Vekom) gestig. Dit was 'n baie goed gekoördineerde beweging met streekkomitees in Transvaal en die Vrystaat. Vekom het beoog om 'n semimilitêre struktuur te vestig met toegang tot wapentuig en ander bronne tydens die aanloop tot die verkiesing van 1994. Saam met meer as 65 ander regse organisasies is daar gesit en beplan aan die stigting van 'n regse front. Die AVF is uiteindelik hieruit gebore.

*Vryheidsalliansie (VA)*

Die Vryheidsalliansie (VA) is in 1993 deur die Concerned South Africans Group (Cosag) gestig as 'n politieke drukgroep wat uit die AVF, KP, IVP, Mangosuthu Buthelezi van Kwazulu, Lucas Mangope van Bophuthatswana en Oupa Gqozo van die Ciskei bestaan het. Die lede van die VA het in verskillende stadiums aan die veelpartysamesprekings onttrek. Hul persepsie dat die NP en die ANC 'n voorafopgestelde agenda op die ander

groepe wou afdwing, is telkens as rede aangevoer.

Die VA het aangedring op sterk streeksverteenwoordiging. Sommige lede het konfederalisme voorgestaan. Ander was ten gunste van federalisme gegrond op die beginsels van die reg tot selfbeskikking, die beskerming en bevordering van die vryemarkstelsel en die beperking van die mag van die sentrale regering.

Gedurende Julie 1993 het Viljoen namens die VA op ’n vergadering in Pietersburg gewaarsku dat die gevare vir konflik so hoog was dat ’n bloedbad onafwendbaar was indien daar nie aan die VA se eise voldoen word nie.

**Motiewe en perspektiewe**

Besorgd oor die vooruitsig van ’n nie-rassige, demokratiese Suid-Afrika, het baie faksies van die konserwatiewe Afrikanergemeenskap begin mobiliseer om die dreigende veranderings die hoof te bied en om hul lewenswyse te verdedig.

Een van die hoofredes vir die mobilisasie van die regse groepe was die doelwit om ’n volkstaat te stig. Volgens die WVK-verslag kan daar teruggekyk word na die wyse waarop die Afrikaner die ou Boererepublieke tydens die oorlog teen die Britse imperialiste verloor het: Vandag se regses beskou hul stryd om ’n volkstaat as net so eerbaar as die Afrikaner se bevrydingstryd tydens die Anglo-Boereoorlog, naamlik om te herwin wat van hulle weggeneem is.

Die WVK het bevind die AVF en die KP het die leiding geneem om 'n volkstaat vir die Afrikaner te verkry, terwyl ander regse organisasies soos die AWB, Orde Boerevolk en die BSP meer daarin belanggestel het om die ou Boererepublieke met die oog op selfbeskikking te herwin. Terwyl die groepe onderling verskil het oor die wyse waarop hulle die nasiestaat moes verkry, het almal gevrees dat hulle in die nuwe Suid-Afrika verswelg gaan word en was in 'n stadium selfs bereid om teen die "gemeenskaplike vyand" te verenig.

Uit getuienis voor die WVK was dit duidelik dat die AWB die NP as die vyand op die pad na selfbeskikking gesien het. Die aggressiefste optredes om dié doelwit te verseker, sou uit die Wes Transvaal en die Wes-Rand kom. Amnestie-aansoekers uit die AWB het getuig dat hulle Transvaal, Vrystaat en Noord-Natal in 'n Christen- en Afrikanerboerestaat wou omskep het.

Met die stigting van die AVF het sommige Afrikanergroeperinge gevoel dat die NP en die ANC 'n "elite-ooreenkoms" met die groot sakesektor by Kemptonpark gesluit het. Dié groepe het geglo so 'n ooreenkoms sou die Afrikaner marginaliseer wat betref sy eise vir die behoud van die Afrikanerkultuur en die erkenning van sy Christelik-nasionale aspirasies.

Toe dit uiteindelik begin blyk dat die kanse vir 'n volkstaat al geringer raak, het die retoriek in regse kringe al hoe meer in die rigting van 'n bevrydingstryd beweeg. Terre'Blanche het voor die WVK aangevoer dat geen

lewensverlies voorsien is nie en geen bevele uitgereik is om mense dood te maak nie.

Viljoen het getuig die AVF het geen ander keuse gehad het as om vir weerstand te monster om die Afrikaner se toekoms te verseker nie. “Ek voel dat dit heeltemal redelik vir die etniese Afrikaner was om bedreig te voel, selfs te voel hulle staan met die rug teen die muur. Ons was bereid om reg te maak vir konflik – nie anargie nie, nie ’n totale oorlog nie, maar wel ’n goed beplande weerstandsveldtog en massa-aksie teen die NP en ook teen die ANC,” was sy woorde.

Viljoen het die Afrikaner se weerstand onomwonde aan die oorgangsproses in die land gekoppel. Volgens hom was die AVF se aksieprogram nodig aangesien die NP die Afrikaner se reg op selfbeskikking tydens die veelpartysamesprekings verwater het. Hul eie bilaterale onderhandelings met die ANC vir Afrikanerselfbeskikking het tot kort voor die verkiesing ook nie die verlangde resultate opgelewer nie.

# HOOFSTUK 21
# BAIE REGSES EN SPIOENE BIEG VOOR DIE WVK

## WVK-kategorieë van oortredings

Die Waarheids- en Versoeningskommissie (WVK) het talle verklarings van slagoffers gekry wat regses betrek het by wandade wat vanaf die laat 1980's tot en met die verkiesing in April 1994 gepleeg is. Volgens die WVK-verslag was dit opmerklik dat die geweld aansienlik toegeneem het namate die verkiesingsdatum in 1994 nadergekruip het.

Altesaam 107 lede van regse organisasies het voor die WVK oor hul wandade gebieg en om amnestie aansoek gedoen. Dit sluit nie die aansoekers in wat aan geen organisasie behoort het of as dienende weermag- en polisielede by regse ondermynende bedrywighede betrokke was nie. Die oorweldigende meerderheid – 71% – van die aansoekers was lede van die AWB. KP-lede het 10% uitgemaak en die oorblywende 19% het aan 'n rits ander organisasies behoort of was net regsgesind. Die amnestie-aansoeke uit regse geledere was van die eerstes wat deur die amnestiekomitees aangehoor is. Hiervan het

68% amnestie gekry. Sowat die helfte van al dié aansoeke is agter geslote deure aangehoor.

Uit die verhore het ’n tendens na vore gekom dat alle wandade voor Februarie 1990 geïsoleerde gevalle van rasse-aanvalle was wat deur lede van regse organisasies gepleeg is. Vanaf Februarie 1990 is regsgesinde geweld meer doelgerig en beplan uitgevoer. Geïsoleerde rasse-aanvalle op individue is deur massa-optredes en beplande bomaanvalle en sabotasieveldtogte vervang.

Die AWB se besetting van die Wêreldhandelsentrum in Kemptonpark in Junie 1993 was sekerlik die mees dramatiese massa-aksie.

Die WVK-verslag bevat ’n afdeling wat handel oor oortredings wat deur regses gepleeg is vóór die ontbanning van politieke organisasies in Februarie 1990, asook die wandade wat gepleeg is ná die ontbanning tot en met die eerste demokratiese verkiesing in April 1994. Verskeie kategorieë is geïdentifiseer.

Die eerste kategorie sluit in regse aanvalle op individue wat, volgens die regse oortreders, die nasionalistiese ideale verraai het, asook aanvalle op swartes wat weens hul ras as die “vyand” beskou is. Volgens die WVK was daar baie min menseregtevergrype deur regses in die 1960’s en 1970’s.

Die tweede kategorie van die verslag handel oor amnestie-aansoeke vir die besit, diefstal en vervaardiging van wapens, ammunisie en plofstof.

Die derde kategorie fokus op oortredings wat tussen Februarie 1990 en Desember 1993 gepleeg is en wat daarop ingestel was om die onderhandelingsproses te ontspoor deur ’n klimaat van terreur en vrees by die Suid-Afrikaanse gemeenskap te skep. Hierdie kategorie sluit ook blindelingse aanvalle op individue, sluipmoordteikens, inmenging by politieke bedrywighede en sabotasie-aanvalle op simboliese teikens soos skole, sakeondernemings, koerantkantore en hofgeboue in.

Die vierde kategorie oortredings waarna die amnestiekomitees gekyk het, was oortredings wat tussen 1 Januarie en 27 April 1994 gepleeg is met die spesifieke doelwit om die verkiesing van April 1994 te ontwrig. Dit het ingesluit die bomveldtog wat gemik was teen strategiese teikens sowel as die voortslepende aanvalle op individue.

In die verslag verwys die WVK daarna dat die wandade wat aan die kommissie gerapporteer is, minder as die helfte was waarvoor regses in die aanloop tot die verkiesing van 1994 verantwoordelik was. Uit die getuienis het dit ook duidelik geword dat die regse bewegings se verhouding met die veiligheidsmagte kompleks was – terwyl die veiligheidspolisie op regse oortreders se spoor was, het hulle ’n gemeenskaplike vyand in die ANC-SAKP-alliansie gehad.

Hoewel weermag- en polisielede vanaf 1984 ingevolge wetgewing verbied is om tot die AWB of ander regse organisasies te behoort, was baie polisiebeamptes

simpatiek teenoor die regses. Die polisie en regses het dikwels in dieselfde kringe beweeg, veral in plattelandse dorpies waar die gemeenskappe maar klein was. Die AWB het by verskeie geleenthede daarop aanspraak gemaak dat sy steun in die weermag en polisie gewissel het tussen 40% en 60%.

Die kommissie het ook getuienis aangehoor dat MI-strukture by die stigting van Vekom en die latere AVF betrokke was. Daar is egter ander moontlike verduidelikings hiervoor, lui die WVK-verslag: “Dit kon ’n strategie gewees het om die plofbare situasie met die militante regses en rebelse lede van die veiligheidsmagte te ontlont en hulle na die onderhandelingstafel te dwing.” Die alternatief was ’n moontlike militêre strategie om die regses te mobiliseer en die indruk te wek dat ’n militêre staatsgreep ophande was om sodoende die NP se onderhandelingsposisie te versterk.

Die WVK het ook amnestie-aansoeke ontvang van lede van die veiligheidsmagte wat die regses gesteun het en hulle aktief bygestaan het met opleiding, inligting en bewapening. Die BWB-“generaal” Horst Klenz het getuig hoe die veiligheidspolisie in dorpies soos Cullinan wapens voorsien het aan die groep se onderleier, ene Von Beenz, om aan die BWB se sowat 100 aktiewe lede uit te deel.

Aan die ander kant was die regses op hul beurt weer vrot geïnfiltreer deur die veiligheidspolisie. Volgens intelligensiedokumente wat as bewysstukke aan die WVK voorgelê is, het die veiligheidspolisie in die vroeë 1990’s

’n Stratcom- (Strategic Communication-) operasie, Operasie Cosmopolitan, van stapel gestuur. Dié operasie was primêr daarop ingestel om met die hulp van strategiese kommunikasie die regses te oortuig om deel te neem aan die onderhandelingsproses en ’n vreedsame skikking te vind, en om lede van die polisie te beïnvloed om die onderhandelings te aanvaar en te ondersteun.

’n Ongeïdentifiseerde veiligheidspolisieman het aansoek gedoen om amnestie vir verskeie voorafbeplande wandade wat hy teen regses en regse organisasies gepleeg het. Hy het getuig dat hy opdrag gehad het om die regses te infiltreer en onmin in hul geledere te saai. Hy was gedurende 1988 en 1989 betrokke by crimen injuria, belastering, inbreuk op mense se privaatheid en ander oortredings wat teen die AWB-leier, Eugene Terre’Blanche, gemik was.

Dit het smeerveldtogte teen Terre’Blanche en 24-uur-meeluistering van sy telefone behels. Op hierdie manier het die AWB-leier se beweerde verhouding met die *Sunday Times*-joernalis, Jani Allan, aan die media uitgelek. Dieselfde polisieman het ook aansoek gedoen om amnestie vir die inbraak in die AWB-kantore in Pretoria in 1989, waartydens ’n aantal dokumente verwyder is. Hy glo die inligting wat hy sodoende gesteel het, het gesorg dat die polisie en die regering die regses “onder beheer” kon hou. Hy het ook brandstigting, beskadiging van eiendom, intimidasie en sameswering erken wat hy in die vroeë 1990’s in die naam van die Wit Wolwe gepleeg het.

Dit het beteken dat hy wit aktiviste-organisasies soos die End Conscription Campaign (ECC) en die National Union of South African Students (Nusas) geteiken het en Stratcom-tipe pamflette in die naam van die Wit Wolwe by hulle versprei het.

Een van die eerste regse wandade wat blykbaar deur die weermag se Burgerlike Samewerkingsburo (BSB) beplan en uitgevoer is, is onthul toe Veenendaal, die berugte regse terroris, voor die WVK getuig het. Volgens hom was hy 'n betaalde agent van die BSB toe hy saam met verskeie ander regses dade van terreur gepleeg het. Veenendaal, saam met nog 'n agent van die BSB, die Duitssprekende regse Horst Klenz, en ander regses van wie die meeste aan die BWB verbonde was, het in 1989 'n lid van Untag in Namibië vermoor. Veenendaal het uit aanhouding ontsnap deur sy polisiewag dood te skiet. Die WVK het hom amnestie geweier. Hy het sedertdien na Engeland uitgewyk.

**Leonard Veenendaal**

Dit was nie die eerste keer dat ek vir Veenendaal ontmoet het toe hy my destyds toegelaat het om eerstehands te sien hoe hulle Zoeloes vir die oorlog oplei nie. Wat my tot vandag toe nog bybly, was sy woorde daardie dag dat hy my later, "wanneer die tyd ryp is", die dokumentêre bewyse sou gee en vertel van sy rol in die diep-dekkingsoperasies waarby hy as 'n BSB-agent betrokke was.

Hy het in die middel-tagtigerjare vir homself naam begin maak toe hy as die opsigter van die munisipale swembad in Hillbrow op die voorblaaie van die koerante beland het oor sy onversetlikheid om swartes toe te laat om daar te swem.

Baie gou het Terre'Blanche hom by Veenendaal geskaar en vir die wêreld vertel die knaap is soos "'n seun vir hom". Sedertdien was daar geen keer aan Veenendal se ondermynende bedrywighede nie.

Ironies genoeg was Veenendaal met die militêre opleiding van die Zoeloes besig terwyl hy nog op borgtog vrygelaat was vir uitlewering na Namibië om daar tereg te staan op aanklagte van moord, sabotasie en ontsnapping uit polisie-aanhouding.

In 1989 is Veenendaal en sy boesemvriend, Darryl Stopforth, albei lede van die Orde Boerevolk, saam met die Oos-Duitser Horst Klenz in Suid-Afrika gewerf om vir die Namibiese regse organisasie Kontra 435 te help terreur saai. Die organisasie se 435 is ontleen aan die VN se Resolusie 435, die besluit om Namibië se onafhanklikheid van Suid-Afrika te help bewerkstellig.

Kontra 435 se teikens was aanvalle op die kantore van die United Nations Task Force (Untag), wat moes toesig hou dat die verkiesings- en oorgangsproses vreedsaam en ordelik geskied. Dié regse organisasie, wat bo alle twyfel ook maar 'n front-organisasie van die BSB was, moes sorg dat die verkiesings in die land ontwrig word.

Die groep is in Namibië met oorlogswapens soos

gewere, handgranate, teenpersoneel- en antitenkmissiele, fosforgranate en plofstof vir die aanvalle uitgereik. Die nag van 10 Augustus 1989 is die Untagkantore in Outjo aangeval. Een Untagsoldaat en ’n Namibiese polisieman is dood en die gebou is erg beskadig.

Minder as ’n maand ná die aanval is Veenendaal, Stopforth en Klenz in hegtenis geneem. Op 4 Desember slaag hulle daarin om uit ’n polisievangwa te ontsnap terwyl hulle die aand vanaf Otjiwarongo na Windhoek vervoer is vir hul verhoor en vlug terug na Suid-Afrika.

Gedurende Junie 1990 rig die Namibiese regering ’n amptelike versoek aan Suid-Afrika om die drie voortvlugtige mans uit te lewer om verhoor te word. Hulle word deur die Suid-Afrikaanse polisie in hegtenis geneem, maar op borgtog vrygelaat hangende die beslissing vir uitlewering.

Op 30 April 1992 verskyn Veenendaal voor ’n Johannesburgse landdros, wat bevind hy moet uitgelewer word aan Namibië. Hy begin toe sy opspraakwekkende hongerstaking wat 77 dae duur, totdat die raadop regering besluit om hom weer borg toe te staan.

Veenendaal – die regses se Skarlaken Pimpernel – en Stopforth het stilletjies ná die verkiesing van 1994 uitgewyk en woon deesdae in Engeland.

## Die regses en die IVP

Die WVK het in sy ondersoeke afgekom op dokumente wat aandui dat die regses en lede van die IVP op talle

gebiede saamgewerk het. Met die stigting van Cosag in 1993 is dié samewerking geformaliseer. Getuienis wat voor die WVK gedien het, bewys dat die AWB lank voor die stigting van Cosag noue bande met die IVP gehad het, veral aan die Natalse Noordkus en tot 'n mate ook aan die Wes-Rand. Die samewerking was hoofsaaklik gemik op die verkryging van wapentuig, maar daar was ook aanduidings dat AWB-groepe gehelp het met die opleiding van Zoeloes. Die gewese IVP-lid Walter Felgate het voor die WVK getuig dat die IVP in die meeste gevalle die AWB se voorstelle vir gesamentlike operasies om wapens in die hande te kry van die hand gewys het.

Die AK het amnestie verleen aan die AWB-lid Gerrit Anderson, wie se sel in Natal met die IVP saamgewerk het om tussen Mei en Junie 1994 wapens bymekaar te maak en weg te steek. Anderson was 'n raadgewer vir spesiale operasies in dié provinsie. Hy het getuig hulle het die IVP gehelp om wapens te kry in ruil daarvoor dat die IVP húlle sou help om die ideaal van 'n volkstaat te verwesenlik. Volgens hom is die tuisgemaakte wapens deur 'n lid van die IVP weggesteek en later deur 'n derde party aan die veiligheidspolisie oorhandig.

Allan Nolte, 'n IVP-ondersteuner, het amnestie gevra vir sy planne om die water by Umlazi in Durban met sianied te vergiftig. Dié plan is nooit uitgevoer nie. Hy het getuig dat hy vir die beplande operasie aan die AWB "geleen" is en het ander regses se name genoem wat deel van die gif-operasie sou wees. Nolte is later gevonnis vir

die onwettige besit van wapens en plofstof. Hy het nie amnestie hiervoor gekry nie, aangesien die planne ná die afsnydatum beraam is. Volgens hom was die oogmerke van die gesamentlike operasies deur die AWB en die IVP om Natal van die res van die land te isoleer en sodoende beheer van die provinsie oor te neem.

Vier AWB-lede en drie IVP-lede het in Februarie 1994 besluit om die Seychelles-restaurant in Port Shepstone aan te val omdat dit die gereelde bymekaarkomplek van ANC-lede was. Morton Christie, Harry Jardine en Andrew Howell het om amnestie aansoek gedoen nadat die restaurant in hul aanval tot op die grond afgebrand het.

Met die aanhoor van die Flagstaff-voorval sou die mans onthul dat hulle ook saamgesweer het om die NP- en die ANC-kantoor in Port Shepstone op dieselfde dag aan te val. Hulle het die plan egter laat vaar toe die aanval op die restaurant soveel bedrywighede op die dorp ontketen het.

Dieselfde groep AWB- en IVP-lede het op 6 Maart 1994 die aanval op die Flagstaff-polisiekantoor in die Oos-Kaap geloods met die oog daarop om wapens vir die IVP se selfverdedigingseenhede te steel. Die AWB-lede Harry Jardine, Andrew Howell en Morton Christie en die IVP-lede Christo Brand en James Zulu het om amnestie aansoek gedoen vir dié voorval. Kort voor die aansoek aangehoor is, is Zulu in ’n bloedige aanval doodgemaak.

Die ander mans het getuig dat die plaaslike AWB-

bevelvoerder, Patrick Pedlar, en ’n lid van die IVP se spesiale beskermingseenheid, Robin Shoesmith, opdrag gegee het dat Flagstaff op die Sondag aangeval moes word aangesien daar na verwagting net een polisiebeampte aan diens sou wees. Sonder hul medewete is die polisie gewaarsku, na bewering deur Pedlar self. Versterkings is na die polisiekantoor gestuur en wat ’n maklike rooftog sou wees, het uiteindelik in ’n woeste skietgeveg ontaard. Die polisie-offisier aan diens, Barnabas Jaggers, is in die skietery dood en twee van sy kollegas, Wele Nyanguna en Mzingizi Mkhondweni, beseer. Die aanvallers het daarin geslaag om te ontsnap met ’n voertuig gelaai met wapens en ammunisie en ’n trommel met R140 kontant daarin. Jardine het getuig die AWB het in daardie stadium reggemaak vir oorlog om oorname van die land deur die ANC te beveg.

In dié onstabiele politieke klimaat het die AWB met die IVP saamgewerk omdat hulle ’n “gemeenskaplike vyand” in die ANC-SAKP-alliansie gesien het. Deur samewerking met die IVP het die AWB sy eie krag aan die suidelike kusgebied van Natal verstewig.

Christie het getuig dat hy deur die AWB-“generaal” Nic Fourie opdrag gee is om die IVP op enige moontlike wyse by te staan en te help. Fourie is skaars ’n week later in Bophuthatswana saam met twee van sy makkers doodgeskiet. “Ek het oor die nuus gesien die IVP of Zoeloes het saam met regses in ander dele van die land gemarsjeer. So, ons oogmerk was duidelik om die IVP te

ondersteun," het Christie getuig. "Hulle het nie die voordeel gehad van militêre opleiding soos ons nie, en aangesien die ANC die voordeel van oorsese militêre opleiding gehad het, was die IVP in dié opsig kwesbaar. Daarom moes ek hulle op elke denkbare wyse help."

Hoewel Fourie die opdrag gegee het om Flagstaff aan te val, was hy nooit by die beplanning van die aanval betrokke nie. Hy het Christie egter gewaarsku om baie versigtig te wees en nie die plaaslike AWB-bevelvoerder, Pedlar, te vertrou nie, aangesien hulle vermoed het dat hy 'n informant vir die veiligheidspolisie was.

Al vier die amnestie-applikante is skuldig bevind op aanklagte van roof, die moord op Jaggers en poging tot moord op die ander twee polisiebeamptes. Die vonnisse is uitgestel hangende die bevinding van die AK. Die twee oorlewende polisiemanne het die amnestie-aansoeke teengestaan op grond daarvan dat hulle nie erken het wie hulle inderdaad verwond het en wie vir Jaggers doodgeskiet het nie.

Die AK het bevind dat die operasie gespruit het uit politieke konflikte uit die verlede en dat die relevante feite van die betrokke oortredings inderdaad onthul is. Amnestie is aan al vier die mans toegestaan.

**Bande met internasionale regse organisasies**

Buiten morele steun, het regse groepe propagandamateriaal uit die buiteland ontvang. Robert (Bob) Mahler, 'n Amerikaanse burger, het in sy amnestie-

aansoek bevestig dat hy deur die polisie gewerf is om as wapeninstrukteur op te tree. Hy het baie wapentuig met die gebruik van vals identiteite in Suid-Afrika ingesmokkel. Hy het die KP gesteun en het ook met ander regse groepe soos die AWB en die AVF kontak gehad. Hy was onder meer die AWB se fondsinsamelaar in Amerika. Sy aansoek om amnestie is geweier omdat hy geen politieke motiewe vir sy dade kon bewys nie.

Mahler, ’n gewese Olimpiese stoeier, was tydens sy verblyf in die land aktief betrokke by die Verwoerdburgse stoeiklub, waar hy gewild was onder die jong stoeiertjies vir wie hy al die Amerikaanse geheime van die sport geleer het.

Mahler het Suid-Afrika op 27 Februarie 1994 verlaat en is terug na Oregon, waar hy die volgende maand deur die Amerikaanse owerheid in hegtenis geneem is op aanklagte van vuurwapenoortredings wat hy in 1991 gepleeg het. Hy is in huisarres geplaas.

In November 1994 is Mahler en sy vrou, Nancy, in Amerika in hegtenis geneem in verband met die reuse-wapenarsenaal wat die vorige maand in ’n vraghouer op ’n kleinhoewe in Centurion in Suid-Afrika gekry is. Die SAP het baie belang gestel in die verbintenis wat hy met die Ku Klux Klan in Amerika gehad het, sowel as in sy bande met neo-Nazi-organisasies in Suid-Afrika.

’n Federale agent van die American Alcohol, Tobacco and Firearms Agency (ATF) het kort ná die ontdekking van die arsenaal na Suid-Afrika gevlieg as deel van die

gekombineerde polisieondersoek na die smokkelary. Hy is daarna vir verdere ondersoeke terug Amerika toe. Die ATF het veral in die saak belanggestel omdat Amerika ondersoek wou instel na die moontlikheid van ’n internasionale wapensmokkelnetwerk.

In Suid-Afrika het speurders tydens die ondersoek aangedui dat hulle en die Amerikaanse FBI baie belangstel in die verbintenis tussen Mahler en senator Dadid, bekende Amerikaanse politikus en gewese voorbok in die Ku Klux Klan. Dit was nie duidelik of wapens al voor die ontdekking van die houer verwyder en na regse ondergrondse netwerke versprei is of elders gestapel is nie. Mahler se doen en late in Suid-Afrika in 1992 en die eerste helfte van 1993 was nog duister vir die polisie toe die vraghouer ontdek is. Hoewel dit bekend was dat Mahler tydens sy verblyf in Suid-Afrika wyd in regse kringe bedrywig was, het die destydse ondersoekbeampte, kapt. Joe de Beer, tydens ’n mediakonferensie ten sterkste ontken dat daar enige verband tussen die wapenvonds en die sluipmoord op prof. Johan Heyns was.

Van die wapens waarop daar tydens die klopjag beslag gelê is, is meer as 300 splinternuwe, gesofistikeerde gewere, 40 000 patrone, kampeer- en oorlewingstoerusting, messe, noodhulptoerusting en rantsoenpakke. Daaronder was skerpskuttergewere wat op lang afstand dodelik is, sowel as gesofistikeerde laser-nagsigtoerusting, outomatiese haelgewere en outomatiese M14-gewere, nog in hul oorspronklike verpakking. Onder

die ammunisie was patrone gelaai met plofstof wat op impak ontplof.

Volgens die WVK is daar in die plaaslike sowel as die internasionale media bespiegel dat Chris Hani se sluipmoordenaars, Clive Derby-Lewis en Janusz Walus, kontakte met internasionale regse organisasies gehad het. “Dit het die vermoede versterk dat daar ’n wyer internasionale sameswering agter die sluipmoord gesit het,” lui die WVK-verslag. “Die kommissie kon egter nie daarin slaag om te bevind dat Derby-Lewis en Walus opdragte van internasionale groepe uitgevoer het nie.”

**Regse aanvalle vóór 1980**

In die era voor 1980 was die regses oor die algemeen net by geïsoleerde voorvalle van rassegeweld en politiek-geïnspireerde aanvalle op individue betrokke.

Die vroegste voorval waarvoor aansoek om amnestie gedoen is, is vir die gebeure op 28 Maart 1979 toe prof. Floors van Jaarsveld oor sy “liberale” toespraak in Unisa se senaatsaal aangeval is.

Die AWB-leier, Eugene Terre’Blanche, het hiervoor amnestie gevra. Van Jaarsveld, ’n vooraanstaande historikus van die Universiteit van Pretoria, het ’n nuwe benadering vir Geloftedag bepleit. Dié dag word deur behoudende Afrikaners as uiters heilig beskou ter herdenking aan die Slag van Bloedrivier, toe ’n handjie vol Voortrekkers daarin geslaag het om Dingaan se

Zoeloe-oormag te verslaan.

Terre'Blanche en sy AWB-volgelinge het besluit dat Van Jaarsveld sy invloedryke posisie misbruik om linksgesinde politieke motiewe te bevorder en het die akademikus se uitlatings as 'n aanval op die grondbeginsels van die Afrikanervolk se vryheid beskou. Hulle het Van Jaarsveld se nuwe denkrigting oor die Afrikanergeskiedenis gesien as in teenstelling met die grondwet, wat God as die hoogste gesag gehuldig het.

Dít het hulle laat besluit om Van Jaarsveld in die lesingsaal te gaan teer-en-veer. Hulle het voor die uitgelese gehoor teer oor die man uitgegooi en daarna sy hele lyf en sy pak klere met vere bestrooi. In die proses is duur matte in die universiteit se senaatsaal beskadig. Terre'Blanche is agterna op aanklagte van crimen injuria en opsetlike saakbeskadiging in die hof gevonnis.

In sy skriftelike amnestie-aansoek het Terre'Blanche die name van sy medesamesweerders genoem. Die doel van die optrede was om die boodskap aan Van Jaarsveld oor te dra dat hy die Gelofte wat die Afrikaner by Bloedrivier afgelê het, verbreek het. Volgens Terre'Blanche was die lesing 'n slim politieke set – 'n tipiese aanslag op "my God en my mense wat hierna nie vir God 'n oorwinning kon vra nie. Ek kon aan niks anders dink wat ons, 'n groep jong mense, kon doen om ons saak te stel nie. En destyds het die magtige NP ons vernietig en ons het geen toegang tot die pers en die media gehad wat ons in elk geval ook nie gesteun het nie."

Volgens Terre'Blanche was hulle nie daarop uit om Van Jaarsveld of enige lid van die gehoor te beseer of die universiteit se eiendom te beskadig nie. Hy het daarop aanspraak gemaak dat alle geskiedenisboeke wat deur Van Jaarsveld geskryf is ná die teer-en-veer-episode aan skole onttrek is en dat die AWB dus ten dele in sy politieke doelwit geslaag het, aangesien Van Jaarsveld nie meer die denke van die jeug – die kiesers van die toekoms – kon beïnvloed nie. Die AWB-leier het bygevoeg dat 'n geteer-en-veer nie 'n ongewone manier is om met politieke vyande en afwykendes in die Afrikanerpolitiek af te reken nie.

Die Van Jaarsveld-familie het die amnestie-aansoek nie amptelik teengestaan nie, maar verkies dat die AK die aansoek oor die ontslape historikus se nagmerrie-ondervinding in eie reg hanteer. Een van sy seuns, Albert van Jaarsveld, het egter vasgeskop en gesê sommige van sy oorlede pa se familielede staan dit teë omdat die daad nie gepleeg is om politieke munt te slaan nie, maar om publisiteit vir die pas gestigte AWB te genereer. Hy het 'n verklaring voorgelees dat sy pa oornag "getransformeer is na iemand wat met agterdog deur sy kollegas bejeën is". As 'n man wat diep in die binnekring van die Afrikanerdom gewortel was, is hy voor 'n uitgelese gehoor verneder. Die geteer-en-veer het hom prakties uit die gemeenskap geskors wat hy met soveel deernis gedien het.

Met betrekking tot sy pa se siening van Geloftedag het Albert aangevoer sy pa het 'n probleem gehad het met die

wetgewing wat die NP al in 1952 uitgevaardig het, ingevolge waarvan andersdenkende Afrikaners gedwing is om die betrokke dag as ’n Sondag te eerbiedig. Volgens hom het die politieke veranderinge in die land om ’n hersiening van die betrokke wetgewing gevra. “Dit is duidelik dat Terre’Blanche nie wíl of nie kán verstaan wat in die voorlesing bedoel is nie en steeds leuens verkondig,” het Van Jaarsveld se seun betoog. Hy het bevestig dat die Afrikaanse uitgewer Perskor ná die voorval sy pa die rug toegekeer het en sy “gewilde en baie bekende” geskiedenishandboeke van die rakke laat verwyder het. Selfs sy gereelde radioprogramme het tot ’n einde gekom deurdat die SAUK hom ná die voorval geïgnoreer het. Die veiligheidspolisie het hom ondersoek en hy het doodsdreigemente ontvang.

Kort nadat Terre’Blanche en die ander mans skuldig bevind is, was daar ’n poging om Van Jaarsveld met ’n kruisboog dood te skiet. Van sy ander gesinslede is gedreig en sy huis is met klippe bestook. Terre’Blanche se reaksie hierop was: “Al hierdie dinge het nie gebeur omdat Van Jaarsveld geteer-en-veer is nie, maar oor sy verkeerde weergawe van die Gelofte en die feit dat die geskiedenis verdraai is. Die ergste wat met ’n volk kan gebeur, is dat iemand sy magte misbruik om die geskiedenis te herskryf om skielik vir ander volkere aanvaarbaar te wees.” Terre’Blanche het verder gesê dit is skrikwekkend om te dink dat die Van Jaarsveld-familie erken hul pa het die waarheid op so ’n manier verdraai dat

sy boeke nie meer as handboeke aanvaarbaar was nie omdat dít wat hy aan skoolkinders en studente vertel het, nie geskik was nie.

Terre'Blanche en die ander mans het amnestie gekry vir die voorval.

**Aanvalle op individue vóór 1990**

Teen die einde van die 1980's het die aanvalle op, en intimidasie van individue meer algemeen geraak. Op 'n paar uitsonderings na was die meeste van die voorvalle op swartes gerig. Individuele lede soos die Wit Wolwe se Barend Strydom, wat agt mense vermoor en sestien gewond het toe hy in 1988 op Strijdom-plein en omstreke blindelings op slagoffers losgebrand het, glo dat swartes wettige teikens is in hul strewe na selfbeskikking. Strydom het aanvanklik aansoek gedoen om amnestie vir die voorvalle, maar dit later onttrek.

Twee regses het op 29 Augustus 1989 'n swart taxibestuurder, Potoka Makgalamela, met messe aangeval en doodgeskiet. Corrie Lottering het aansoek gedoen om amnestie vir dié voorval. Hy het ook kwytskelding gevra vir die roof van die Poolside Liquor Store op 19 September 1989 en vir ontsnapping uit aanhouding. Hy het dié oortredings gepleeg nadat hy reeds uit die AWB bedank het en by die Orde van die Dood aangesluit het. Dié ekstremistiese regse organisasie se doelwit was om aanvanklik senior regeringslede dood te maak en later hul

visier na senior ANC-lede te verskuif.

Die uiteindelike oogmerk van die Orde was, net soos met al die ander regse groeperinge, ’n eie volkstaat. Dié organisasie se doelwitte het later verskuif toe hulle linkses begin teiken het omdat hulle gevoel het dié ekstreme groepe het te sterk vir die regses geword.

Volgens getuienis voor die WVK het individuele lede van die AWB by die Orde, wat ook bekend gestaan het as Aquillos, aangesluit toe dit in 1989 weens sekuriteitsprobleme binne AWB-geledere gestig is. Toe Lottering sy opdragte van Dawie de Beer, administratiewe hoof van Aquillos, ontvang het, was hy onder die indruk die opdragte kom van die AWB en die KP af.

Dries Kriel, wat ter ondersteuning van Lottering se aansoek getuig het, het aan die WVK bevestig dat dit heeltemal aanvaarbaar was. Volgens hom was daar verskeie faksies binne die AWB en het hulle, as bevelvoerders van ’n regse organisasie wat ’n tuiste vir aktiviste bied, Aquillos ondersteun. Kriel het vertel dat diegene wat uitgesoek is om tot Aquillos te behoort maklik manipuleerbaar was en opdragte onmiddellik sou uitvoer – “mans van Lottering se kaliber”.

Volgens Kriel moes diegene wat die opdragte uitvoer verkieslik nie regstreeks aan die AWB gekoppel word nie. “Met ander woorde, as hulle gevang word vir moord of roof, moes hulle spore nie na die AWB teruglei nie,” het Kriel verduidelik.

Lottering het aan die WVK gesê hy moes Makgalamela

doodmaak as deel van sy inisiasieproses om aan die Orde te bewys hy was bereid om moord te pleeg. Hy wou ook graag aan homself bewys het dat hy ’n sluipmoordenaar kon word. Hy het ’n swart slagoffer gekies omdat swartes volgens sy geloofsoortuiginge die natuurlike vyand is, het Lottering getuig. Hy het gesien hoe Makgalamela wit meisies in sy taxi rondry en dit het hom teen die bors gestuit.

Al wat Lottering van sy slagoffer geweet het, was dat hy swart en ’n taxibestuurder was. Hy het nie ’n benul van die man se politieke oortuiginge gehad nie. Niemand in die leierskap het aan hom enige opdragte gegee oor hoe, waar en wanneer hy die inisiasiemoord moes pleeg nie en daar was ook geen reëlings oor hoe hy moes terugrapporteer nie. Die AK het bevind Makgalamela is vermoor om die interne inisiasievereistes van die Orde na te kom. Dit was nie ’n politieke moord nie en kwytskelding was nie moontlik nie. Lottering het wel vir die rooftog by die drankwinkel amnestie ontvang. Hieroor het Kriel as volg getuig: “Ek wil dit net benadruk dat die mense in ’n stadium gesukkel het om fondse vir operasies te genereer. Dan was die opdrag dat hulle nie na ons moet kom vir geld nie, maar dit iewers gaan roof.”

**Besit van wapens, ammunisie en plofstof**

Die AK het altesaam 31 aansoeke uit regse kringe hanteer vir die besit van wapentuig en plofstof. Dit het die berging en verspreiding daarvan ingesluit vir die doel om die

bedrywighede van regse organisasies en die IVP te rugsteun. Amnestie is aan 29 van die aansoekers verleen.

Terre'Blanche het amnestie gekry vir die besit van 'n aantal AK47-gewere, twee pistole en ammunisie wat hy in 1982 op sy broer se plaas by Ventersburg begrawe het. Hy het getuig dat die AWB dit gekry het van ene Kees Muus, wat in werklikheid 'n agent van die veiligheidspolisie was. Die plan was om die wapentuig en ammunisie te berg totdat lede van die AWB dit nodig kry om hulself te verdedig. Die beweging was bekommerd dat die destydse regering die bewind aan 'n swart regering sou oorgee en dat dieselfde lot Suid-Afrika te beurt sou val as in die res van Afrika, waar chaos met politieke veranderinge losgebars het. Die polisie het egter beslag gelê op die wapens en Terre'Blanche is gevonnis.

In nog 'n voorval is 'n AWB-lid van Bloemfontein, Willie Hurter, amnestie toegestaan vir die besit van vier skokgranate, 'n tuisgemaakte haelgeweer, ammunisie en 'n ongelisensieerde Lama-pistool.

Roelof Fouché, Guillaume Loots, Pieter Pelser, Roelf Jordaan, Cornelius Strydom en Coen Pelser het aansoek gedoen om amnestie vir die wapens en toerusting wat die nag van 2 Januarie 1993 uit die arsenaal van die Groep-34-kommandobasis in Welkom gesteel is. Onder die leierskap van "generaal" Jordaan het die groep by die basis ingebreek en met 'n groot hoeveelheid wapens, insluitende gewere, handwapens, ammunisie, lugfakkels,

rookgranate en ander militêre toerusting, weggekom.

Die polisie het die gebuite wapentuig en toerusting 'n paar dae later op 'n plaas in die distrik Hobhouse herwin. Die groep het getuig die strooptog was 'n AWB-operasie wat op streekvlak goedgekeur is. Daar is op die diefstal besluit om die boere op die oostelike grensgebied in die Vrystaat te bewapen teen aanvalle van die Azanian People's Liberation Army (Apla), wat uit Lesotho aanvalle geloods het. Dit was, volgens hul getuienis, noodsaaklik aangesien die regering nie daartoe in staat was om wet en orde te handhaaf nie. Nie een van die aansoekers het enige geldelike gewin uit die diefstal gemaak nie. Hulle het almal amnestie gekry.

**Wandade ná 1990**

Die AK het 35 aansoeke van regses gekry wat sabotasie gepleeg het om die grondwetlike samesprekings skipbreuk te laat lei. Die meeste wandade was aanvalle op individue en het ook geteikende sluipmoorde ingesluit. Een-en-sewentig persent van die aansoeke om amnestie het nie geslaag nie.

Daar is ook 41 aansoeke ontvang vir aanvalle op simboliese teikens soos skole, sakeondernemings en hofgeboue. Die meeste aansoekers, naamlik 95%, is hiervoor deur die AK kwytgeskeld.

Die opheffing van die verbod op bevrydingsbewegings in Februarie 1990 het landwyd 'n vlaag van regse aanvalle op swartes laat losbars. Teen die einde van November

1990 het die AWB sy “wit nag”-beleid ingestel, ingevolge waarvan swartes nie ná negeuur saans in die tradisionele wit gebiede toegelaat is nie. Dit was ’n herhaling van vroeër jare se aandklokreël. Die AWB het padversperrings opgestel en probeer om hul aandklokreël in die dorpe waar hulle bedrywig was af te dwing. Fotograwe en joernaliste is by AWB-vergaderings uitgesmyt en in sommige gevalle ernstig aangerand.

Toe dit bekend raak dat die Groepsgebiedewet afgeskaf en skole vir alle rasse oopgestel gaan word, is skole vir bomaanvalle geteiken. ’n Hele aantal skole is in die proses opgeblaas.

In 1990 het twee lede van die AWB op Potgietersrus ’n burgerlike leier, Max Serame, vermoor vir sy beweerde aandeel in ’n boikotaksie in die dorp. Jan Roos en A.J. Vermaak het daarop aanspraak gemaak dat hulle in die posisie was om hul eie besluite te neem, al het hul regstreekse bevelvoerders nie die opdrag vir die sluipmoord gegee nie. Amnestie is geweier op grond daarvan dat die aanval geen politieke motiewe gehad het nie.

Vroeër in 1990 het J.W. Rautenbach vir Iponse Dlamini in Lamontville vermoor. Sy aansoek om amnestie is geweier omdat die moord niks met politiek te make gehad het nie.

Chris Hani was een van die gewildste en invloedrykste

politieke figure in Suid-Afrika. Hy is op 10 April 1993 in die oprit by sy huis in Dawnpark, Boksburg, doodgeskiet. Dit was die Saterdag van die Paasnaweek.

Clive Derby-Lewis en Janusz Walus, wat lewenslange tronkstraf uitdien vir dié sluipmoord, het aansoek gedoen om amnestie. Volgens die WVK was daar die vermoede dat beide die moordenaars sterk bande gehad het met lede van twee internasionale regse organisasies, die World Preservatist Movement (WPM) en die World Apartheid Movement (WAM). Die WVK kon egter geen bewyse kry dat die twee mans opdragte gekry het van enige van dié internasionale groepe, die veiligheidsmagte of selfs hoër op in die regse hiëragie nie.

Albei die veroordeeldes, sowel as talle ander getuies, het voor die AK verskyn tydens 'n verhoor wat etlike weke geduur het. Bykomend het daar ook 'n aansienlike hoeveelheid dokumente en bewysstukke sowel as geskrewe argumente voor die AK gedien. Die Hani-familie het amnestie vir Derby-Lewis en Walus ten strengste teengestaan.

Die AK het Derby-Lewis opgesom as 'n deurwinterde politikus, goed geskool in die destydse konserwatiewe politiek. Hy is Engelssprekend, met 'n uitmuntende militêre agtergrond. Derby-Lewis is een van die stigterslede van die KP en het tot en met die sluipmoord in die Presidentsraad gedien. In die gees van die regses se vrese dat die politieke hervormings die Afrikaner se

kultuur, waardes en lewenswyse sou verwoes, het Derby-Lewis en Walus saamgesweer om Hani te vermoor.

Hulle het gehoop Hani se volgelinge – die meeste van hulle jongmense – sou reageer op sy sluipmoord deur chaos en anargie te saai. Dit sou die geleentheid skep vir die veiligheidsmagte en die regse party om betrokke te raak om wet en orde te herstel en die regering oor te neem. Hulle het nooit die uitdruklike toestemming van die KP vir die moord gehad nie; nog minder het hulle in opdrag van die KP opgetree. In ’n vroeëre gesprek met Treurnicht het die KP-leier aangedui het dat dit verdedigbaar sou wees om die Antichris in ’n staat van oorlog dood te maak. Derby-Lewis het aangevoer dat sy senior posisie in die KP aan hom die nodige magtiging verleen het om die besluit te neem om Hani namens die KP te vermoor.

Tydens sy gesprekke oor die sluipmoord het Derby-Lewis aan Walus ’n lys name en adresse gegee. Volgens getuienis het Derby-Lewis die lys opgestel met die doel om die luukse lewenstyl van sommige ANC-lede te onthul – hulle sou in die media in die skande gesteek word omdat hul lewenstyl nie strook met dít waarvoor hulle geveg het nie. Derby-Lewis het Walus opdrag gegee om die betrokkenes se name in volgorde van hul vyandigheid teenoor die KP te lys.

Hy het toegegee dat die lys nie vir die doel van eliminasie genommer was nie. Chris Hani, die derde op die lys, is die enigste wat vir eliminasie uitgesonder is.

Daar is besluit dat Walus vir Hani sou doodskiet en dat hy vooraf die omgewing by Hani se huis sou gaan verken om die logistiek vir die sluipmoord te beplan. Derby-Lewis sou die ongelisensieerde vuurwapen met ’n knaldemper reël.

In Maart 1993 het Derby-Lewis die vuurwapen by ’n kennis, Faan Venter, gekry en reëlings getref om die knaldemper deur ’n vriend in Kaapstad, Keith Darrel, te laat monteer. Op 6 April 1993 het Walus ontbyt saam met Derby-Lewis en sy vrou, Gaye, genuttig. Nadat Gaye vertrek het, het Derby-Lewis die Z88-pistool met knaldemper aan Walus oorhandig.

Op 7 April was Walus weer by Derby-Lewis se huis om oor die ammunisie uit te vind. Derby-Lewis het toe nog nie die ammunisie gehad nie en benadruk dat hy die besonderhede van die sluipmoordplan nog aan Walus sou gee.

Derby-Lewis het getuig hy was geskok toe hy op 10 April van die sluipmoord hoor. Hy het nie beplan dat Hani oor die Paasnaweek vermoor moes word nie en het inderdaad oorweeg om die planne uit te stel om eers weer daaroor te besin. Hy het gedink iemand anders het Hani doodgeskiet, maar sy vrese is bewaarheid toe hy die volgende oggend in die koerant lees dat dit wel Walus was wat die sneller getrek het.

Derby-Lewis het aanvanklik geweier om met die polisie saam te werk. Dit was eers nadat hy ingevolge die Wet op Binnelandse Veiligheid aangehou en aan uitgerekte

ondervragingsessies onderwerp is – en die gepaardgaande druk moes deurstaan – dat hy sekere verklarings gemaak het.

Walus, 'n aktiewe lid van die AWB en die KP wat Terre'Blanche ook persoonlik ontmoet het, het in 1982 na Suid-Afrika gekom om te ontvlug aan die kommunistiese bewind in Pole. Walus het getuig hy het geglo die Suid-Afrikaanse regering sou nooit voor kommunisme swig nie. Hy het in 1988 'n Suid-Afrikaanse burger geword en het in die verkiesing van 1989 gestem.

Die oggend van 10 April het Walus die omgewing rondom Hani se huis gaan verken toe hy hom in sy motor sien klim. Hy het besef Hani was sonder lyfwagte en het sy motor agtervolg na die plaaslike winkelsentrum, waar Hani 'n koerant gekoop het. Walus het besluit dat dit 'n gulde geleentheid vir die aanval was en het reguit teruggery na Hani se huis. Toe Hani in die oprit stilhou en uitklim, het Walus na hom gestap en twee skote na hom geskiet. Nadat Hani geval het, het Walus hom nog twee keer op kort afstand agter sy oor geskiet. Walus het weggery, maar is kort daarna deur die polisie voorgekeer en met die onwettige Z88-pistool in sy besit betrap.

Ook Walus het aanvanklik geweier om met die polisie saam te werk, maar ná lang ondervraging en nadat die polisie hom alkohol ingegee het, het hy gepraat. Die polisie het hom ook mislei deur die indruk te skep dat lede van sy ondervragingspan lede van regse organisasies was

wat die veiligheidspolisie geïnfiltreer het.

Die AK het met ’n ellelange skriftelike uitspraak bevind Derby-Lewis en Walus het nie die volle waarheid rondom Hani se dood ontbloot het nie en hul aansoek om amnestie geweier. Die daaropvolgende hofsake het ook nie daarin geslaag om kwytskelding van dié twee te verseker nie.

**Aanvalle op individue vanaf 1990**

Drie lede van die Orde Boerevolk – David Botha, Adriaan Smuts en Eugene Marais – was op 9 Oktober 1990 verantwoordelik vir die aanval op ’n bus vol swart passasiers in Duffs Road in Durban waartydens sewe mense dood is. Al drie is aanvanklik die doodstraf opgelê, maar hul vonnisse is later versag na 30 jaar tronkstraf.

Botha het vertel dat die aanval in weerwraak was vir ’n voorval vroeër die dag toe PAC- en Apla-ondersteuners wit mense op die Durbanse strandfront aangeval het. Die aanvallers het T-hemde met die PAC-embleem daarop gedra. Een bejaarde is in die aanvalle dood en verskeie mense beseer. “Ek het geglo die PAC se terreurveldtog teen wittes het begin en aangesien ons reeds teen die NP oorlog verklaar het, het ek as selleier gevoel ons moes ’n teenaanval loods om aan die regering te wys dat die pad wat hulle volg vol gevare is en dat soortgelyke aanvalle meer gereeld sou gebeur,” het Botha voor die AK getuig.

Hulle wou ook aan die PAC en sy kommunistiese bondgenote wys dat sulke aanvalle nie geduld sou word nie en kragtige teenaanvalle verwag moes word. Die

gevoel was dat die wraakaanvalle juis ook in Durban moes wees. Botha en die twee ander lede van sy sel het van Richardsbaai af Durban toe gery en het die aand omstreeks agtuur in die hawestad aangekom. Hulle het by die busterminus rondgery en gesien die strate is baie stil. Hulle het toe besluit om 'n verbygaande taxi aan te val en het die voertuig volgelaai met passasiers uit die middestad na KwaMashu agtervolg, maar toe dit afdraai na die dig bevolkte woongebied het hulle van die plan afgesien.

Daarvandaan is hulle terug na die hoofweg en het by 'n vulstasie stilgehou vir koeldranke toe hulle 'n volgelaaide Putco-bus op pad KwaMashu toe sien ry. Botha het die motor bestuur toe hulle agter die bus aangery het in die rigting van die Duffs Road-afrit. "Ons het by die bus verbygery en ek het aan my kollegas opdrag gegee om in die rigting van die bus te skiet." Hulle het met outomatiese gewere losgebrand terwyl hulle by die bus verbygery het en dadelik daarna omgedraai en teruggery Richardsbaai toe.

Die volgende oggend het Botha die SAUK gebel en namens die Orde Boerevolk verantwoordelikheid vir die busaanval aanvaar. Hy het getuig: "Ek weet nie of die persoon met wie ek gepraat het my ernstig opgeneem het nie, want hy het my naam en adres gevra."

Hierna het hy die *Natal Mercury* in Durban gebel en die inligting herhaal. Geen koerant het die volgende dag enigiets oor die skietery gepubliseer nie. Botha meen die veiligheidspolisie het die nuus uit die media gehou in die

lig van die noodtoestand wat destyds van krag was.

Die AK het Smuts en Marais kwytgeskeld aangesien hulle as ondergeskiktes Botha se bevele uitgevoer het. Niemand het Botha egter opdrag gegee om die bus aan te val nie en daarom het die AK sy amnestie geweier. Botha het hom op die hooggeregshof beroep en die regter het sy aansoek vir heroorweging na die AK terugverwys. Botha het toe 'n verklaring van die leier van die Orde Boerevolk, Piet "Skiet" Rudolph, by sy aansoek gevoeg waarin hy verklaar het dat hy nie so 'n opdrag sou gee nie en in elk geval nie met Smuts en Marais in verbinding was nie aangesien hy in daardie stadium in polisie-aanhouding was. Sy tweede poging om amnestie te verkry is ook geweier.

Hendrik Slippers, 'n lid van die AWB, is tot twaalf jaar tronkstraf gevonnis omdat hy George Nkomane op 13 Februarie 1991 in Belfast in Mpumalanga ontvoer en vermoor het. In sy aansoek om amnestie het Slippers getuig sy AWB-bevelvoerder, ene Volschenk, het sy manne tydens 'n AWB-vergadering in November 1990 opdrag gegee om 'n "wit nag"-beleid toe te pas en seker te maak dat swartes die aandklokreël nakom en nie ná negeuur saans in die wit gebiede rondbeweeg nie.

Die opdrag was dat swartes aangesê moes word om uit die wit gebiede pad te gee en met geweld verwyder moes word indien hulle sou weier. Volgens Slippers het hy en vier ander AWB-lede dié aand in Belfast rondgery om

seker te maak die dorp was wit. Hoewel hulle gedrink het voordat hulle op patrollie gegaan het, was hy nie dronk nie en het geweet wat hy doen, het Slippers getuig.

Hulle het Nkomane in die straat sien loop, hom gekonfronteer en teen sy wil agter op die bakkie gelaai. Hulle wou hom uit die dorp vat en op pad na die swart woongebied gaan aflaai. Nkomane het egter beswaar gemaak en gesê hy gaan terug dorp toe. Slippers en een van die ander mans het Nkomane toe aangerand en buite die dorp afgelaai. In daardie stadium het Nkomane begin terughardloop Belfast toe. Die mans het hom agternagesit en Slippers het hom met die vuiste begin slaan. Die ander vier het hom geskop en op hom gespring. Hulle wou hom nie regtig aanrand nie, maar dinge het handuit geruk en toe Nkomane kla oor die feit dat hulle hom ontvoer het, het dit in 'n argument en daaropvolgende brutale aanval ontaard.

Een van die mees omstrede en grusaamste voorvalle is die sogenaamde Rodora-kruisingmoorde waartydens 'n AWB-bende op 12 Desember 1993 vier swartes, waaronder twee kinders van nege en dertien jaar oud, by 'n onwettige padversperring buite Ventersdorp vermoor het.

Nege lede van die AWB – Phil Kloppers, Deon Martin, André Visser, Etienne Visser, Pieter Matthews, Carel Meiring, Gerhard Diederichs, Frederik Badenhorst en Martin van der Schyff – het om amnestie aansoek gedoen vir dié voorval. Twee AWB-lede, ene Myburgh en Dries

Kriel, het namens die aansoekers getuig. Nie een van hulle het eerstehandse kennis van die voorvalle of die opdragte gehad wat Oelofse na bewering uitgereik het nie. Agt van die AWB-lede het getuig dat hulle in opdrag van die "generale staf" van die AWB en hul "generaal" Oelofse op 'n amptelike AWB-operasie was. Kloppers het dit só aan hulle oorgedra by die padkafee waar hulle dié aand bymekaar gekom het. Hulle het getuig Kloppers het gesê hulle moes uitgaan om te gaan "werk", aangesien die plattelandse rewolusie daardie nag sou begin.

Kloppers se boodskap was dat Oelofse wou hê hulle moes teikens identifiseer, "harde opsies" uitvoer, en dat hy (Oelofse) lyke wou sien. Tussen die padkafee en Martin se huis het hulle by verskeie plekke gedrink. Op pad het iemand voorgestel dat hulle na die swart woonbuurt ry. Toe eers het Kloppers hulle vertel van Oelofse se opdrag dat hulle 'n padversperring moes opstel.

Op pad na die Rodora-kruising het hulle twee swartes gepla en 'n derde swart man aangerand. Hulle het voertuie by die kruising voorgekeer en deursoek vir wapens wat hulle vir hul "oorlog" wou konfiskeer. Die slagoffers is by die versperring uit hul voertuie gedwing en beveel om teen 'n wal langs die pad te gaan sit waar hulle oor hul politieke oortuiginge uitgevra is. Hulle is in die besonder gevra of hulle die ANC ondersteun, aangesien die AWB dié organisasie as die vyand beskou het. Die mans het aangevoer hulle het nie gesien daar is kinders in die groep nie.

Terwyl Martin die mense ondervra het, het Kloppers hulle "liggies" op die kop getik ter aanmoediging om saam te werk. Sommige van die slagoffers het erken hulle was ANC-ondersteuners en volgens Martin se getuienis het 'n klein groepie van hulle (Martin, Matthews, Kloppers, Etienne Visser en Badenhorst) saam besluit om die mense dood te skiet. Die ander drie – André Visser, Diederichs en Meiring – was nie deel van die besluit nie en het ook nie aan die skietery deelgeneem nie. Van der Schyff het erken dat hy ook skote afgevuur het, maar nie een van die besluitnemers was nie.

Martin het die eerste skoot geskiet en die ander mans het toe ook skote afgevuur. André Visser, Matthews, Diederichs en Meiring het in 'n motor gespring en weggejaag. Kloppers het beveel dat hulle almal by die stadsaal bymekaar moes kom en Martin opdrag gegee om een van die dooies se oor vir die generaal af te sny. Al die patroondoppies by die moordtoneel is opgetel en die slagoffers se voertuie aan die brand gesteek voordat die groep daar weg is. Van der Schyff het getuig daar is nooit vooraf planne beraam vir die padversperring nie en nog minder was daar sprake van moord. Hy het eers besef daar word mense doodgemaak toe die skote geklap het.

Oelofse het nie voor die AK verskyn nie en het ook nie die mans se aansoek amptelik teengestaan nie, maar het hom deur sy regsverteenwoordiger van die moorde, pogings tot moord en die afsny van die oor gedistansieer. Die aansoekers, met die uitsondering van Diederichs wat

op aanklag van strafbare manslag gevonnis is, is almal skuldig bevind aan die vier moorde en ses aanklagte van poging tot moord en in die hooggeregshof gevonnis. Sommige van hulle is ook tronkstraf opgelê vir die aanranding en diefstal van 'n leerbaadjie, musiekkasette en toerusting wat uit die voertuie van die slagoffers verwyder is.

Amnestie is slegs aan Van der Schyff verleen.

Op 9 Augustus 1991 het die langverwagte konfrontasie tussen Terre'Blanche en De Klerk 'n werklikheid geword het toe die NP besluit het dat De Klerk 'n politieke vergadering in Ventersdorp sou toespreek. Volgens die AWB se getuienis voor die AK het die advertensie vir die politieke vergadering bywoning tot NP-lede beperk. Die AWB het nogtans daarop aangedring om die byeenkoms by te woon om sekere dringende kwessies met die president uit te klaar.

Die beweging het sowat 2 000 van sy ondersteuners gemobiliseer wat dié Vrydagaand in die dorp saamgetrek het. Daar was 'n konfrontasie met die polisie en drie AWB-lede is dood in die geweld wat gevolg het. Nog 58 mense is beseer. Omtrent die hele AWB-leierskap is op aanklagte van openbare geweld in hegtenis geneem. Terre'Blanche en Piet "Skiet" Rudolph het om amnestie aansoek gedoen. Albei het getuig dat hulle wel sleutelfigure was, maar nie persoonlik by die gewelddadige voorvalle betrokke was nie. Hulle het ook

albei aangevoer De Klerk en sy veiligheidsmagte, wat veronderstel was om wet en orde te handhaaf, was verantwoordelik vir die geweld wat losgebars het. Hulle het De Klerk uitgedaag om voor die AK te getuig.

Die kommissie het egter bevind dat dit nie nodig was om De Klerk te roep om te getuig nie, aangesien hy nie ’n noodsaaklike getuie sou wees vir die AK om ’n besluit te neem nie. Verder is daar bevind dat dit nie nodig was om ’n besluit te neem oor die werklike oorsaak van die geweld daardie aand nie. Al wat die AK moes oorweeg, was of die aansoekers politieke motiewe vir hul dade gehad het.

Rudolph het getuig hy en Terre’Blanche het voor geloop toe die gewapende prosessie na die vergadering opgemars het. Rudolph is in hegtenis geneem voordat die grootste deel van die opmars die polisie gekonfronteer het en het geringe beserings opgedoen. Volgens Rudolph was hy deeglik bewus van die intense politieke spanning wat geheers het en hy het geweld verwag, maar hy het die AWB se optrede as deel van hul grondwetlike regte beskou. Die betogers wou hul politieke sentimente aan die regeringsleiers oordra.

Terre’Blanche het getuig hy het besef die gespanne politieke situasie sou tot konflik lei. Hy en sy volgelinge het die destydse regering as papperds beskou – ’n regering sonder beginsels aan wie hulle nie die beheer van die land kon toevertrou nie. Hy en sy beweging was ten gunste van ’n volkstaat vir die Afrikaner en het reggemaak om

daarvoor te veg – selfs buite die reg en orde.

Hulle het albei amnestie gekry.

**Bomaanvalle op strategiese teikens**

Ná ’n relatief stil tydperk van 1991 tot 1993 het sabotasie en bomaanvalle deur die AWB, BWB en die AVF weer in 1993 losgebars, met die uitsluitlike doel om die verkiesingsproses omver te werp. Die AWB het die stede geteiken en die AVF die platteland. Te oordeel na die amnestie-aansoeke was die AWB ingestel op ’n konvensionele oorlog om die regering omver te werp en die ou Boererepublieke te hervestig. Die uitdruklike doelwit was die sesessie van sekere streke en om die regering uiteindelik met militêre geweld oor te neem, aldus die AK.

Dit sou in drie fases gebeur het:

1. ’n Propaganda-veldtog binne en buite die landsgrense om die klimaat vir ’n rewolusie te skep.
2. Die ondermyning van die gesag van die regering, die stapeling van wapens en kosvoorrade en die verkenning van die omgewing.
3. Die optrede van guerrillavegters, wat sou saamval met sabotasie- en terreurveldtogte, stakings en sluipmoorde om soveel moontlik sosiale en politieke chaos vir die regering te veroorsaak.

Die strategie het ingehou om staatseiendom, asook woongebiede, kantore en geriewe wat deur ANC-ondersteuners gebruik is met bomme aan te val. Die doel

hiervan was om die regering te dwing om die stryd vir ’n volkstaat te erken, dit baie hard op die hart van die ANC te druk dat die regses ernstig was in hul strewe na ’n volkstaat, en om regses se hand by die onderhandelings by Kodesa te sterk.

Jan Kruger, Ben Snyders en Martiens Ras het by die AK aansoek gedoen om amnestie vir ’n reeks bomaanvalle in die Laeveld in 1991 en 1992. Hulle het onder meer in opdrag van Douw Steyn, ’n lid van TG, ’n bom by die Sabie-landdroshof geplant. Kruger en Ras het ook aangevoer dat die ontploffing in Januarie 1992 by die Hoërskool Laeveld in opdrag van Steyn uitgevoer is soos Snyders dit aan hulle oorgedra het. Die gebou is in die aanval beskadig en die mans het tydens hul amnestie-aansoeke tereggestaan op ’n aanklag van sabotasie.

Op 14 Maart 1992 is die Nelspruit-landboukollege in ’n bomaanval beskadig – weer in opdrag van Steyn. Snyders het die bom gebou en ’n tweede TG-lid het dit gaan plant. Kort hierna is die Hoërskool Laeveld deur ’n bom geruk. ’n Tuinier van die skool, Chashasa Sithole, is in die ontploffing dood nadat hy op die bom afgekom en dit hanteer het. ’n Vrou, Sophie Mashaba, is in dieselfde voorval beseer. Snyders het getuig dat hy dit só beplan het dat die twee bomme terselfdertyd moes afgaan. Hy het alles moontlik gedoen om te verseker dat niemand in die voorvalle seerkry nie. Hy het sy berou oor die ongevalle uitgespreek.

Nadat die polisie die bomplanters aangekeer het, het hulle verskeie wapenopslagplekke op plase in die distrikte Nelspruit en Sabie gekry. Die wapens en plofstof is in opdrag van TG geberg as deel van die organisasie se beleid om gereed te maak vir gewapende weerstand teen die regering se hervormingsplanne. Nie een van die aansoekers het persoonlik voor die kommissie verskyn nie, maar een van hulle het ’n beëdigde verklaring ingedien wat in ’n mate meer lig kon werp op die aansoekers se politieke oortuigings. Snyders en Kruger het amnestie ontvang.

Drie lede van die BWB, Corrie Volschenk, Carel van der Merwe en Rowland Robinson, sowel as Gerhard Roux, ’n KP-lid, het amnestie gekry vir die bomaanvalle op die afgeleë Melkrivier-skool naby Nylstroom en die Perdekop-skool naby Volksrust. Die bekende KP-parlementslid Koos “Bom” Botha en nog ’n KP-lid, Carl Kriel, was saam met die AWB-lede. Piet Judeel en die AWB se meesterbomplanter, Kriel, het amnestie gekry vir die opspraakwekkende voorval toe die Hillview High School in Pretoria deur ’n kragtige bom opgeblaas is. Die krag van die bom het die regering genoodsaak om die hele struktuur later te sloop. Hulle het ook Cosatu-huis, die Verwoerdburg-poskantoor, die Krugersdorp-poskantoor en die Rustenburg-platinummyn met bomme aangeval.

’n AWB-bevelvoerder, Piet Nel, het amnestie gekry vir die steel van plofstof en ontstekers by ’n steenkoolmyn en die besit van ’n tuisgemaakte bom. Op 16 Januarie 1992

het Nel en nog ’n samesweerder die bom op die gronde van die Calvary Church in Nelspruit gaan plant. Dit is ontlont voordat dit kon ontplof. Volgens Nel was die plant van die bom deel van ’n veldtog teen rasgemengde skole en kerke.

Twee BWB-lede van Cullinan, Leon Froneman en Pieter Harmse, wat ook ’n bevelvoerder van die BRL was, het op 17 September 1993 ’n tuisgemaakte bom – een van vele wat deur dié BWB-sel gebou is – in die Indiër-sakedeel van Bronkhorstspruit gaan plant. ’n Polisieman, Braam Labuschagne, is tydens die ontploffing dood. Die BWB het ’n staatsgreep beplan en dit was deel van hul planne om Suid-Afrika se kragvoorsiening te ontwrig. Die aansoekers het ’n video van ’n BWB-vergadering wat in 1993 gehou is as bewysstuk aan die AK oorhandig. By dié vergadering is gesê die BWB gaan oorlog verklaar teen die regering omdat hulle die bewind aan die ANC-SAKP-alliansie wou oorgee.

Op ’n ander vergadering is lede opdrag gegee om plofstof bymekaar te maak en chaos in hul eie omgewings te saai. Harmse het getuig hy het in September 1993 ’n telefoonoproep van die BRL gekry dat die oorlog begin het. By vroeëre vergaderings is hy daarop bedag gemaak dat hy so ’n oproep te wagte moes wees. Hy het Froneman opdrag gegee om ’n teiken te identifiseer waarby Moslems betrokke moes wees. Dít is waarom die Indiër-winkelsentrum in Bronkhorstspruit gekies is. Hulle het die

bom gebou en het dit omstreeks drieuur die volgende oggend gaan plant. Tydens die mans se hofsaak in die strafhof het Froneman verduidelik hy het die teiken gekies omdat die meeste Indiërs Moslems is en tot die ANC behoort. Met dié bomaanval wou hulle die regering waarsku dat hulle en ander lede van die BWB bereid was om hul land met geweld terug te neem.

Hulle het amnestie gekry.

"Kommandant" Nic de Jongh van die AWB het twee ander lede in Augustus 1993 gehelp met twee bomaanvalle in die Oos-Kaap. Die eerste aanval is op 13 Augustus by die huis van Wiseman Sana in Queenstown uigevoer en die tweede by die eiendom van Johnson Sateni in Hofmeyr. Beide die bomme het ontplof, maar niemand is beseer nie.

'n "Kolonel" van die AWB, Jan Labuschagne, het saam met Kriel, Danie van der Watt en Johan Botes tussen September 1993 en Februarie 1994 'n hele rits bomaanvalle tydens 'n uitgebreide terreurveldtog uitgevoer. Hulle het meer as 20 bomme by spoorlyne en kragstasies en in swart woongebiede laat ontplof om die land se infrastruktuur te ontwrig en om publisiteit vir die regses se teenkanting teen die verkiesing te genereer. 'n Hele aantal mense is in die aanvalle beseer.

In Oktober 1993 het Kriel saam met 'n "brigadier" in die AWB en die adjunkleier van die AVF in die Noord-Vrystaat aan Cornelius Labuschagne opdrag gegee om 'n ondergrondse sel te stig sodat daar namens die AVF met 'n

terreurveldtog begin kon word. Labuschagne, Johan Roos, Botes en Van der Watt was deel van die sel. Hulle het ’n kort opleidingskursus in die bou van bomme in die Bothaville-distrik deurloop. Die bomveldtog het op 9 November 1993 begin en tot 7 Februarie 1994 aangehou. In dié tyd het hulle 21 bomme teen allerlei teikens geplant in gebiede wat Welkom, Wesselsbron, Potchefstroom, Orkney, Viljoenskroon, Hoopstad, Bothaville, Stilfontein, Kroonstad, Leeudoringstad en Vierfontein ingesluit het. Die 21 teikens het elf spoorlyne, drie kragstasies, vier swart woonhuise, twee sakeondernemings en een plaasskool ingesluit. Labuschagne het getuig dit was nie hul doel om mense te dood nie, maar hulle het besef dat mense wel sou sterf of seerkry. Hulle het gesorg dat bomme laat snags ontplof.

Op 21 April 1994 is die Onafhanklike Verkiesingskommissie (OVK) se kantore in Hoopstad tydens ’n bomontploffing erg beskadig. Die BKA- en AVF-lid Eduard Roux het amnestie vir dié aanval gekry. Op 23 April 1994 is die Devon-radaropsporingstasie van die lugmag in die Secunda-gebied aangeval en beroof. Sers. Steven Terblanche is doodgeskiet en van sy vuurwapen beroof. Die BWB-lid Okkie de Meillon en die AWB-lede Edmund Holder en Johan van Zyl het om amnestie aansoek gedoen vir die voorval.

Al die aansoekers sowel as konst. André Swart, wat tydens die voorval by Terblanche was toe hy doodgeskiet is, het voor die AK getuig. Die regses het getuig hulle het

verwag dat wittes op verkiesingsdag aangeval sou word. Hulle het opdrag gehad om gereed te wees daarvoor en wapens vir die aanvalle bymekaar te maak. Hulle moes veral oorlogwapens kry, aangesien die vyand hulle met outomatiese gewere sou aandurf. Hulle het geglo hulle sou hulself met outomatiese gewere kon verdedig.

Die dag van die voorval het die groep na ’n weermaggebou in die Pretoriase middestad gery. Die gebou is deur gewapende wagte bewaak en die plan is gefnuik aangesien daar te veel wagte was om hulle te beroof. Holder en Van Zyl het getuig De Meillon het voorgestel dat hulle die wagte vir die publisiteitswaarde van só ’n voorval aanval. Hulle het geweier, want hulle het besef dat De Meillon ’n fanatikus was. Op pad terug in die rigting van Secunda het De Meillon onthou van die lugmagbasis by Devon waar hy ’n gedeelte van sy militêre opleiding ondergaan het. Volgens Holder en Van Zyl was die plan om die basis ter voorbereiding van ’n gewapende roof te gaan verken. Onder leiding van De Meillon is die groep regses by die waghuis in sonder om eers seker te maak wat daarbinne aangaan. Hulle ontdek toe dat dit deur die polisie bewaak word en De Meillon het die polisiemanne beveel om hul wapens te oorhandig. Hoewel albei polisiemanne met handwapens gewapen was, was daar geen outomatiese vuurwapens nie. Terwyl hulle die oorledene ontwapen het, het ’n gestoeiery met De Meillon ontstaan. Skote het afgegaan, De Meillon is gewond en sers. Terblanche is doodgeskiet. De Meillon het sy pistool

gegryp en na hul voertuig gehardloop, met Holder kort op sy hakke. Hulle is Secunda toe, waar De Meillon mediese behandeling gekry het. Hy is later in die hospitaal in hegtenis geneem. Van Zyl het Terblanche se pistool vir ’n paar dae gehou, waarna hy dit uitmekaargehaal en in ’n dam gaan weggooi het.

Die Amnestiekomitee het hul aansoeke geweier.

Twintig mense is dood en 46 beseer toe elf lede van ’n AWB-sel op 24 en 25 April 1994 links en regs bomme geplant het. Die meeste teikens was taxi-staanplekke. Die elf was deel van ’n groep van 26 mense wat uiteindelik op 96 aanklagte van voorverkiesingsbomaanvalle, moord en saakbeskadiging tereggestaan het.

Nege aansoekers het voor die AK verantwoordelikheid vir ’n aantal van dié wandade aanvaar. Etienne le Roux en Johan du Plessis het amnestie gekry vir die Breëstraat-bomaanval op 24 April. Sewe mense is in die voorval dood en minstens 13 ernstig beseer. Dié twee is ook kwytgeskeld van die bomaanval by die ou Jan Smuts-lughawe op verkiesingsdag waartydens minstens tien mense beseer is.

Le Roux, Du Plessis, Jan de Wet en Braam Vlok was ook verantwoordelik vir die bomontploffing op 25 April op die hoek van Odendaal- en Victoriastraat in Germiston. Tien mense is dood en minstens sewe beseer. Du Plessis, Abie Fourie, J.J. Venter, Kobus Nel, Petrus Steyn en Gert Fourie was verantwoordelik vir die bom wat op 25 April

op die hoek van Bloed- en Sewendestraat in Pretoria ontplof het. Drie mense is dood en minstens vier beseer. Nog ’n bom in Westonaria aan die Wesrand op 25 April het vyf mense se dood veroorsaak. In die aangrensende Randfontein is ses mense in ’n bomaanval by ’n taxi-staanplek beseer.

Op verkiesingsdag het twee AWB-lede op die R28 tussen Westonaria en Randfontein op ’n taxi losgebrand. Die bestuurder is doodgeskiet en ’n passasier beseer. James Wheeler en Corrie Pyper was albei besig om ’n vonnis van vyftien jaar uit te dien toe hulle vir dié voorval amnestie gekry het.

Hulle het getuig dat hulle dié betrokke dag aan die drink was, oor politiek gesels en aan moontlikhede gedink het om die verkiesing te ontwrig. Hulle het die aanval op bevel van nog ’n AWB-lid, ene De Bruyn, beplan. Volgens hulle was hulle onder die indruk dat talle ander AWB-lede soortgelyke aanvalle sou uitvoer as deel van ’n beplande veldtog om die verkiesing te ontwrig. Hulle het eers later met ’n skok uitgevind dat hulle op hul eentjie aan die Wes-Rand opgetree het.

Die AK het bevind daar was genoeg gronde om amnestie aan hulle toe te staan.

# HOOFSTUK 22
# NABETRAGTING

## Viljoen se ommekeer

Oudgeneraal Constand Viljoen, met sy indrukwekkende militêre rekord, het nie net die respek en lojaliteit van die semimilitêre mag van die regses geniet nie, maar ook van meer as vyftig afgetrede generaals en ’n groot persentasie van die SAW se dienende soldate.

Die AVF se werwing onder die regses was astronomies. Viljoen het self in ’n onderhoud met navorsers van die Instituut vir Sekuriteitstudies (ISS) daarop aanspraak gemaak dat die organisasie binne ses weke 150 000 lede ingeskryf het, van wie baie beklemtoon het hulle was gereed om die wapen op te neem ter ondersteuning van die Front.

Aanvanklik was Viljoen nie daarvoor te vinde om betrokke te raak by ’n gewapende stryd van enige aard nie, maar teen die begin van 1993 het sy siening verander en teen die middel van die jaar drasties omgekeer. Sy houding was nou dat die Afrikaner moet regmaak om homself te verdedig. “’n Bloedige konflik wat opofferings sou vereis, was onafwendbaar, maar ons sal met toewyding

opoffer, want dit is ’n geregverdigde saak,” het hy toe gesê.

Teen die middel van 1993 het Viljoen sy ondersteuners aangemoedig om by die kommando’s – wat burgerlike eenhede met baie wapens en ammunisie tot hul beskikking was – aan te sluit. In daardie stadium was Afrikanermans nog die ruggraat van die kommando’s. Teen die einde van 1993 is die steun vir die AVF in die kommando’s op sowat 100 000 uit ’n totaal van 140 000 man beraam. Daar is toe geskat dat ’n hoë persentasie SAP-lede, veral onder die laer range, die regses steun.

Die moontlikheid dat die 70 000 lede van die staande mag en die AVF kon saamsweer teen die regering is as gering geskat. Die SAW was ’n gedissiplineerde mag met ’n lang tradisie van lojaliteit aan die NP-regering en die destydse hoof van die SAW, Meiring, het dit bevestig.

Gedurende die laaste helfte van 1993 het die AVF daarop gefokus om sy lede voor te berei vir gewapende weerstand indien die ANC die land sou oorneem. Die plan was om met die hulp van simpatieke lede van die weermag en die polisie die onafhanklikheid van Transvaal en die Vrystaat te proklameer.

Die Slag van Mmabatho was egter die laaste strooi vir Viljoen en hy het besef dat hy nie bereid was om sy mense in nog ’n slagting in te lei nie. Daarom het hy ter elfder ure besluit om hom na die stembus te wend – ’n besluit wat nie baie goed deur ekstremistiese regses ontvang is nie. Vir hulle het die stryd tot op stemdag voortgeduur.

Viljoen het wel vroeër daarop aanspraak gemaak dat hy 'n plan B in die mou gevoer het ingevolge waarvan die regse netwerke die stryd met uitgerekte guerrilla-oorlogvoering sou voortsit. Dié plan het nie die steun van die KP geniet nie, maar sou geskoei wees op die stryd wat die Ierse Republikeinse Leër (IRL) gestry het. Vir so 'n stryd is 'n hand vol stryders voldoende. In sekere stadiums van die IRL se terreurstryd teen Engeland was daar nooit meer as 300 man ondergronds nie.

Die plan het nooit gerealiseer nie en Viljoen se besluit om stembus toe te gaan en Mangosuthu Buthelezi en die IVP se besluit om op die nippertjie mee te doen, het tot gevolg gehad dat die wydverspreide risiko's vir 'n bloedige burgeroorlog en burgerlike ongehoorsaamheid baie tydig afgeweer kon word.

Dit was te verwagte dat 'n woedende Terre'Blanche nie met Viljoen sou saamstem nie. Sy benamings soos "politieke Judas-bok", 'n "Brutus" en "'n regeringsagent gestuur om die Afrikaner ter slagting te lei", was voorspelbaar.

Een van die voorvereistes vir die VF om te kon deelneem aan die verkiesing van April 1994 was die amptelike ondertekening van 'n akkoord met die Nasionale Party en die ANC. Dié verdrag het voorsiening gemaak vir 'n statutêre raad, die Volkstaatraad, wat ondersoek moes instel na die wenslikheid om 'n volkstaat te vestig. Die Volkstaatraad sou terugrapporteer aan die Grondwetlike

Raad – die grondwetmakende liggaam wat uit albei huise van die parlement sou bestaan en in die algemeen die pad moes voorberei vir die Afrikaner se strewe na selfbeskikking. Die KP het die akkoord as "hopeloos" verwerp en die AWB het dit beskryf as 'n "patetiese klein foefie wat gemasker is in 'n geskiedkundige ooreenkoms".

Volgens die ISS se ontleding was Viljoen se geloof dat hy die ANC oortuig het om in te stem tot 'n vorm van gebiedsonafhanklikheid in retrospek naief. Ingeligte bronne meen die ANC was nooit van plan om vir Viljoen sy tuisland te gee nie – hulle het egter daarin geslaag om hom te oortuig dat hulle dit inderdaad ernstig oorweeg. Hulle wou hom regdeur die verkiesing en daarna aan die praat hou in die hoop dat die aandrang op 'n volkstaat sou vervaag namate die Afrikaners sien dat hulle nie in die nuwe Suid-Afrika geviktimiseer gaan word nie.

Volgens navorsers soos Hermann Giliomee en Laurie Schlemmer het die ANC die steun en samewerking van Viljoen en sy volgelinge op sterkte van twee klousules in die grondwet verseker. Dit was ingevolge artikel 185, wat die reg op die beveiliging van die regte van kulturele, geloof- en taalgemeenskappe bepaal, asook artikel 235, wat die reg op selfbeskikking bepaal van enige gemeenskap wat 'n kultuur- en taalagtergrond deel. Giliomee en sy medenavorsers was baie sinies met hul kommentaar: "Die ANC was blykbaar nooit ernstig oor een van die twee klousules nie. Hulle het 'n Volkstaatraad saamgestel met Viljoen se volgelinge om die

uitvoerbaarheid van ’n etniese Afrikanerstaat te ondersoek. Maar toe die ANC seker was dat die sekuriteitsmagte goed genoeg getransformeer is om enige gevaar van ’n gewapende rebellie die hoof te bied, het hulle die raad eers finansieel gebloei voordat dit in 1999 ontbind het. Die ANC het daarin geslaag om die wit separatiste vir die geringe bedrag van R15-miljoen te ontman.”

Met die verkiesingsveldtog van 1994 het Viljoen beraam dat meer as een derde van Afrikaners vir die VF sou moes stem om voldoende steun te kon kry vir die volkstaat-idee. Regdeur die Front se verkiesingsveldtog het hy beklemtoon dat die tussentydse grondwet baie leemtes en gebreke het, maar dat die VF aan die verkiesing gaan deelneem om steun te kry vir die volkstaat.

Volgens die finale uitslag het die VF 425 000 stemme landwyd gekry. Dit is net meer as 2% van die stemme wat uitgebring is, met baie regses wat van die stembus weggebly het. Beide die KP en die HNP het inderdaad geweier om stembus toe te gaan. Die VF het vierde gekom naas die ANC, die NP en die IVP en het nege setels in die Algemene Vergadering van 400 setels gekry.

Daar word geraam dat die VF 14% van die wit stemme (minder as die helfte van die regses se stemme in die referendum van 1992) gekry het. As aanvaar word dat die oorgrote meerderheid van stemme uit Afrikanergeledere gekom het, het die party 27% van die Afrikaner se stemme

landwyd ontvang.

Die VF het egter op streekvlak beter gevaar en 640 000 stemme in die nege provinsies gekry, wat die party die derde sterkste van ses gemaak het. Daar word geraam dat die VF net meer as 20% van die wittes se streekstemme en 41% van die Afrikaners se stemme op streekvlak gekry het. Viljoen se aansprake voor die verkiesing dat ’n derde tot die helfte van die Afrikaners vir hulle sou stem om die steun vir ’n volkstaat te bevestig, het gerealiseer – veral op streekvlak.

In November 1995 is daar plaaslike verkiesings in die meeste dele van die land gehou. In sy verkiesingsveldtog het die KP gesê ’n stem vir hulle sal ’n aanduiding gee of die kiesers die vryheid van die Afrikaner in ’n onafhanklike staat steun. Die VF, op sy beurt, het gesê sy veldtog is gebou op Afrikanerbelange op plaaslike vlak en wou die uitslae van die plaaslike regering gebruik om sy stryd vir ’n volkstaat te verstewig.

Van die 7 381 bestrede setels op plaaslike vlak het die VF 141 (1.9% van die totaal) gewen en die KP 46 (0.6%) Dit was ’n uiters teleurstellende uitslag vir die wit regses en het onthul dat daar baie min kiesafdelings in die platteland was waar hulle in die meerderheid was.

In Februarie 1996 het die Volkstaatraad sy verslag oor die uitvoerbaarheid van selfbeskikking vir die Afrikaner aan die grondwetgewende vergadering bekend gemaak. Die raad het voorgestel dat ’n tiende provinsie met eksklusiewe regs- en grondwetgewende magte vir die

Afrikaner geskep word. Die voorgestelde Afrikanerprovinsie sou samelopende magte met die parlement gehad het, maar eksklusiewe magte met betrekking tot landbou, opvoeding, gesondheid, plaaslike regering, 'n provinsiale polisiemag, provinsiale howe, belasting en welsyn. Die ANC het die voorstelle verwerp en gesê hy sal nooit instem tot 'n afsonderlike grondwetlike entiteit vir die Afrikaner nie.

Die Volkstaatraad se aanbevelings is ook nie deur die grondwetgewende raad aanvaar nie en is uit die finale grondwet van 1996 geskrap. Die Volkstaatraad is amptelik in Maart 1999 ontbind sonder dat dit enige impak op regeringsbeleid gehad het.

In die algemene verkiesing van Junie 1999 het die gekombineerde stem van die wit regses gekrimp tot 174 000 – net 1% van alle stemme. Die stemme is deur die VF en die KP-gesteunde AEB gedeel. Uit 'n totaal van 400 setels in die Algemene Vergadering het die VF drie gekry en die AEB een.

In die aanloop tot die verkiesing van 1999 was daar gerugte van tweespalt in die VF. Sommige lede het gevoel Viljoen het as partyleier hul aandrang op 'n volkstaat vir marginale kwessies soos die herinstelling van die doodstraf verruil. Viljoen het in Maart 2001 uitgetree en gaan aftree op sy plaas in Mpumalanga. Hy is deur dr. Pieter Mulder as leier opgevolg.

**Die ANC verkneukel hom in sy oorwinning oor die**

**NP**

Tydens die ANC se 49ste nasionale konferensie in Bloemfontein in Desember 1994 het dié organisasie se nasionale uitvoerende komitee (NUK) hulle behoorlik verlekker in die wyse waarop "die NP by die onderhandelingstafel kafgeloop is". Dit was ook die party se eerste konferensie as regeerders en nie as vryheidsbeweging nie.

Politieke ontleders meen die NP kon nie daarin slaag om hul doelwitte deur onderhandeling te bereik nie en is dus deur die gekombineerde strategieë van die demokratiese beweging gedwing om tot groot mate die knie te buig voor die ANC se eise.

Volgens die NUK se verslag wou die NP sekere doelwitte met die hervormingsproses bereik, naamlik:

• om die internasionale druk op die Suid-Afrikaanse regering te verlig;

• om soveel as moontlik van die binnelandse weerstand teen die regering te verminder;

• om minderheidsvoordele te handhaaf en terselfdertyd 'n "aanvaarbare" ooreenkoms met die bevrydingsbeweging (die ANC) te bereik;

• om die mag van die NP verskans te kry; en

• om die NP in die posisie te plaas om die nie-rassige verkiesing te wen.

Deur alle betrokke partye in uitgerekte, vrugtelose onderhandelings vas te vang, sou die ANC se strukture op

die grond magteloos wees weens die voortslepende geweld. Sodoende sou die ANC se vermoëns tot betekenisvolle weerstand teen die regering deeglik ondermyn word.

Volgens die ANC se verslag oor die 49ste konferensie het die NP ’n mate van sukses met dié strategie behaal. In sekere gebiede van Natal, die PWV (Gauteng), Ciskei en Bophuthatswana is die ANC gedwing om onder uiters onderdrukkende omstandighede te opereer. Die klimaat van vrees wat deur die geweld geskep is, het ook baie mense se houding teenoor die politiek beïnvloed – hulle is in so ’n mate afgeskrik dat hulle nie aan massa-aksies wou deelneem of gaan stem nie. ’n Politieke ontleder het die situasie as volg opgesom: “Vir ’n ANC wat baie gesteun het op ’n verpolitiseerde en aktiewe bevolking het dit ’n groot bedreiging ingehou.”

Die NP was vasbeslote om wit minderheidsbeheer van alle instellings regdeur die oorgangstydperk te behou. Selfs toe daar met die grondwetlike onderhandelings begin is, het die regering voortgegaan met eensydige herstrukturering van die ekonomie.

Volgens die ANC was die instelling van BTW moontlik die duidelikste en sigbaarste voorbeeld van die NP se vasberadenheid om voort te gaan met sy program in weerwil van die teenstand van die meerderheid Suid-Afrikaners. Die ANC-leierskap het met die stigting van die Nasionale Ekonomiese Forum (NEF), die Nasionale Behuisingsforum (NBF) en ander forums weerstand gebied

teen die NP-regering wat, sonder konsultasie of samewerking met die ANC, eensydig stelsels gevestig en veranderings bewerkstellig het.

Die NP het ook hardnekkig vasgeklou aan sy beheer oor die SAUK – De Klerk het selfs ingemeng in die proses vir die kies van ’n nuwe SAUK-raad wat veronderstel was om ’n deursigtige en onafhanklike proses te wees.

Met al sy strategieë kon die NP die ANC nie verhinder om merkbare oorwinnings in die onderhandelings te behaal nie. Nog minder kon hulle die opmars na ’n demokratiese regering stuit.

**Só het die ANC vir die regses ore aangesit**

Die ANC het tydens die konferensie ook aandag gegee aan die bedreiging wat die regses voor die April-verkiesing vir ’n vreedsame oorgang ingehou het en die regse weerstand vergelyk met dié van Buthelezi se IVP – die sogenaamde “bederwers” wat die demokratiese proses deur geweld en anargie omver wou werp.

ANC-woordvoerders het as volg gereageer: “Die wit regses het die proses probeer dwarsboom. Hul vrees oor die sosio-ekonomiese agteruitgang in die land en die drang om hul kulturele en etniese identiteit te beveilig, het die ambisie na ’n Afrikaner-volkstaat aangevuur. “Ná hul nederlaag in die wit referendum van Maart 1992 – wat baie goed gekarakteriseer is deur die goed gefinansierde NP-veldtog en ’n groeiende ‘nuwe Suid-Afrika’-euforie, het die regses hul strategie na die terrein van buite-

parlementêre politiek verskuif.

"Die stigting van Cosag, 'n tengerige alliansie van die wit regses en sekere tuislandleiers, was 'n desperate poging om vas te skop teen die golf van onderhandelings. Sonder om 'n enkele samehorige visie voort te bring, was die vermoë van Cosag (en later ook die AVF) om as 'n noemenswaardige sosiale mag te funksioneer uiters beperk.

"Die Ciskei se terugkeer na die onderhandelingstafel en die val van Mangope se regering in die dae voor die verkiesing het die alliansie inderdaad tot 'n einde gelei. Die AVF en Inkatha is hierna elkeen aan sy eie lot oorgelaat."

Die ANC gee in sy verslag toe dat die stigting van die AVF die insiggewendste ontwikkeling in die strewe na regse eenheid was. Hoewel die organisasie deurspek was met politieke spanning en ideologiese verskille, het dit tog daarin geslaag om 'n skyn van eenheid voor te hou. Terselfdertyd het die AVF gesorg dat die meer militante regse organisasies onder beheer gehou kon word.

Verskille oor hoe 'n volkstaat uiteindelik verkry moes word, het die AVF op die ou einde laat skeur. Viljoen het die grondwetlike roete gekies. "Dit was grotendeels te danke aan ons aandrang dat daar bilateraal onderhandel moes word," klop die ANC homself op die skouer. "Die Vryheidsfront se besluit om aan die verkiesing deel te neem, het grootliks berus op ons instemming tot die grondwetlike stigting van die Volkstaatraad, waardeur ons

hulle reg op grondwetlike soeke na ’n volkstaat erken het – hoewel ons steeds teen die konsep gekant gebly het.”

Aangesien Cosag – wat later die Vryheidsalliansie geword het – hulle aan die finale onderhandelings by Kodesa onttrek het, was daar nog kwessies wat met die laaste sitting van die veelpartyforum nie afgehandel kon word nie.

Die regses se eis vir ’n volkstaat is summier deur die forum verwerp. Die ANC het egter voortgegaan om met groeperinge uit die regse kringe te onderhandel met die hoop om ’n skikking te bereik. Dit was baie belangrik om die regse militêre bedreiging af te weer.

“Ons het die AVF aangemoedig om deel van die verkiesingsproses te word en om sodoende hul kiesers se steun vir ’n volkstaat by die stembus te toets.” Hierdie pogings het uiteindelik vrugte afgewerp vir die ANC toe Viljoen op die nippertjie besluit het om vir die verkiesing te registreer. “Hulle deelname aan die verkiesing en die daaropvolgende stigting van die Volkstaatraad om die kwessie van ’n volkstaat grondwetlik te ondersoek, het grootliks bygedra tot die relatief stabiele verkiesingstydperk en die oorgangsperiode agterna,” het die ANC in Desember 1994 in Bloemfontein bevind.

Dat die Volkstaatraad misluk het in sy poging om ’n voorstel vir die vestiging van ’n volkstaat ter tafel te lê wat vir die ANC aanvaarbaar was, behoort tot die verlede. Die Volkstaatraad is uiteindelik – nadat miljoene rande van die belastingbetaler se geld vermors is – onverrigter

sake ontbind.

Dit was slegs leë beloftes en ’n goed beplande foefie van die ANC om die regses te mislei en hulle tot ná die eerste verkiesing te manipuleer. Dit was ook ’n vernuftige slenter om werk te skep vir ’n klompie regses wat ná die verkiesing van 1994 vir hulself ’n neseiertjie vir hul aftrede wou verseker.

Vroeër in hierdie hoofstuk ontleed die ISS dan ook die geslepe wyse waarop die regses aan hul neuse rondgelei is. Die Volkstaatraad het inderdaad vir ’n paar jaar veilige poste, ’n stewige salaris en byvoordele aan ’n groep bejaarde regses gebied, wat op hul beurt die proses so lank as moontlik uitgerek het om deel van die soustreinbrigade te kon wees.

## WOORDVERKLARINGS

**AB** = Afrikaner Broederbond: Die AB is in 1918 gestig en was ’n geheime organisasie, eksklusief vir manlike Afrikaanse Calviniste, wat daaraan toegewy was om Afrikanerbelange te bevorder.
**ABO** = Anglo-Boereoorlog (1899-1902)
**AEB** = Afrikaner Eenheidsbeweging
**Avstig** = Afrikaner Vryheidstigting
**AK** = Amnestiekomitee
**AKB** = Afrikaner Kultuurbond
**ANC** = African National Congress
**APK** = Afrikaanse Protestantse Kerk
**APLA** = Azanian People’s Liberation Army
**ATF** = American Alcohol, Tobacco and Firearms Agency
**AVF** = Afrikaner Volksfront
**AVU** = Afrikaner Volksunie: Die AVU is gestig toe die KP in 1992 geskeur het.
**AWB** = Afrikaner Weerstandsbeweging
**BBB** = Blanke Bevrydingsbeweging
**BKA** = Boere Krisis Aksie
**BRL** = Boere Republikeinse Leër
**BSP** = Boerestaatparty
**BVB** = Boere Vryheidsbeweging
**BWB** = Blanke Weerstandsbeweging
**BWB** = Boereweerstandsbeweging: Die BWB is in 1986

gestig met die hoofdoel om die volk gemotiveerd en gevegsgereed te kry vir die Derde Vryheidstryd. Die beweging distansieer hom van die woord Afrikaner en veg vir die herstigting van die Boererepublieke, naamlik Transvaal, Vrystaat en Noord-Natal.

**COSAG** = Concerned South African Group

**DA** = Demokratiese Alliansie

**DP** = Demokratiese Party

**DvG** = Direktoraat van Generaals

**ECC** = End Conscription Campaign

**EK25** = Eenheidskomitee

**HNP** = Herstigte Nasionale Party

**IDASA** = Instituut vir Demokrasie in Suid-Afrika

**IRL** = Ierse Republikeinse Leër

**ISS** = Instituut vir Sekuriteitstudies

**IVP** = Inkatha Vryheidsparty

**KP** = Konserwatiewe Party

**KODESA** = Konvensie vir ’n Demokratiese Suid-Afrika: Hierdie onderhandelingsforum is op 20 Desember 1991 deur 19 politieke partye by die Wêreldhandelsentrum in Kemptonpark gestig. Die oogmerk was om ’n onverdeelde Suid-Afrika tot stand te bring en met die opstel van ’n nuwe grondwet te begin.

**MI** = Militêre Intelligensie

**MK** = Umkhonto we Sizwe

**MWU** = Mynwerkersunie

**NID** = Nasionale Intelligensiediens

**NIA** = Nasionale Intelligensieagentskap
**NP** = Nasionale Party
**NUSAS** = National Union of South African Students
**OB** = Ossewabrandwag: Die OB is in 1938 deur Johannes Frederik "Hans" Janse van Rensburg gestig om die groeiende Afrikanernasionalisme te verteenwoordig wat deur die eeufeesvieringe van die Groot Trek geïnspireer is. Die OB het baie vinnig van 'n kultuurorganisasie tot 'n hoogs gemotiveerde politieke stem gegroei.
**OVK** = Onafhanklike Verkiesingskommissie
**PAC** = Pan Africanist Congress
**PB** = Pretoria Boerekommando: In 1993 het kommandant Willem Ratte die Pretoria Boerekommando gestig – 'n plaaslike vereniging geskoei op 'n semimilitêre lees wat met vreedsame middele in die eerste plek die belange van die Boere verteenwoordig het.
**PFP** = Progressiewe Federale Party
**PWV** = Pretoria-Witwatersrand-Vaaldriehoek-gebied (nou Gauteng)
**SABRA** = Suid-Afrikaanse Buro vir Rasseaangeleenthede
**SALU** = Suid-Afrikaanse Landbou-unie
**SAUK** = Suid-Afrikaanse Uitsaaikorporasie
**SAW** = Suid-Afrikaanse Weermag
**Stratcom** = strategic communication – die propagandameganisme van die veiligheidspolisie tydens apartheid
**TBVC(tuis)-lande** = Transkei, Bophuthatswana, Venda

en Ciskei
**TG** = Toekomsgesprek
**TLU** = Transvaalse Landbou-unie
**TMV** = Transvaalse Munisipale Vereniging
**UNISA** = Universiteit van Suid-Afrika
**VSANP** = Verenigde Suid-Afrikaanse Nasionale Party: Dié party was in 1934-1948 die regerende party van die Unie van Suid-Afrika en van 1948 tot en met sy ontbinding in 1977 die amptelike opposisie in die Volksraad.
**Vekom** = Volkseenheidskomitee
**VA** = Vryheidsalliansie
**VF** = Vryheidsfront
**VLU** = Vrystaatse Landbou-unie
**VPOP** = Veelpartyonderhandelingsproses: Die nuwe Suid-Afrika is in 1993 by die Wêreldhandelsentrum in Kemptonpark aan die Oos-Rand deur politieke leiers onderhandel.
**WAM** = World Apartheid Movement
**WK** = Wenkommando
**WPM** = World Preservatist Movement
**WVK** = Waarheids- en Versoeningskommissie
**ZARP** = Zuid-Afrikaanse Republikeinse Party

## Bibliografie

***Beeld****,* 4 Junie 1993 – "Regse mobilisasiepad het só geloop" deur Francois Lotter

***Beeld***, 4 Junie 1993 – "Die liefde is net te min" deur Francois Lotter

***Dexter****, Volksfrontinligtingsuitgawe* – "'Ek het klaar gepraat,' sê Terre'Blanche"

***Instituut vir Sekuriteitstudies (ISS)*** – *'Volk'*, *Faith and Fatherland*: ***The Security Threat Posed by the White Right*** by Martin Schönteich and Henri Boshoff www.issafrica.org/Pubs/Monographs/No81/Content.html

***Instituut vir Sekuriteitstudies (ISS)*** – **"**From Pariah to Partner – Bophuthatswana, the NPKF, and the SANDF", by Jakkie Cilliers. Published in *African Security Review* Vol 7 No 4, 1998

***Rapport***, 23 Januarie 1994 – "Só wil regses oorneem" deur De Wet Potgieter

***Rapport****,* 27 Maart 1994 – "Bop se val was die ANC-jeug se werk" deur De Wet Potgieter

***Rapport***, 30 Januarie 1994 – "Generaals waarsku FW" deur De Wet Potgieter en Piet Muller

***Dagboek van 'n Wit Terroris*** – Dries Kriel

***Tebbutt-Kommissie van Ondersoek*** – Die regterlike verslag na die Slag van Mmabatho

***Waarheids-en Versoeningskommissie*** – Verslag oor regse

politieke groeperinge in Suid-Afrika
***Amnestiekomitee*** – Verslag oor aansoeke vir amnestie deur regses en regse organisasies voorgelê
***Totale Aanslag*** **(2007)** – Bl 187-194, "Die Joker in die pak" deur De Wet Potgieter

